SM

# DIE KONSERWATIEWE PARTY EN DIE ALGEMENE VERKIESING VAN 1987

deur

MATHYS CHRISTO SMIT

voorgelê ter gedeeltelike vervulling van die
vereistes vir die graad

MAGISTER IN DIE LETTERE EN WYSBEGEERTE

in

GESKIEDENIS

in die

FAKULTEIT LETTERE EN WYSBEGEERTE

aan die

RANDSE AFRIKAANSE UNIVERSITEIT

STUDIELEIER : PROF. H.J. VAN ASWEGEN

Februarie 1991

# INHOUDSOPGAWE


UNIVERSITY
OF
JOHANNESBURG

## OPSOMMING

Reeds vanaf die agtiende eeu het die Afrikaner geleidelik ontwikkel as 'n "waarde-georiënteerde gemeenskap" en "beleërde kultuur" op die Kaapse oosgrens. Uiteindelik het hulle ontwikkel in 'n volk met sy eie kenmerke, waardes en lewensbeskouing. In tye van krisis is die waardes sterk beklemtoon en het dit 'n kernpunt geword waarom "die volk" in 'n eenheid saamgesnoer is. Die Afrikaner kan as "waarde-georiënteerde gemeenskap" beskou word en die waardes is lank verteenwoordig deur die Nasionale Party (NP) as leidende politieke party. Die Afrikaner het kultureel bedreig gevoel en teen 1948 het dit op 'n "beleërde kultuur" uitgeloop. Die NP het aan die 1948-algemene verkiesing deelgeneem en bewind oorgeneem met apartheid as beleid of ideologie en was dus 'n "geslote geloofsisteem".

Die skeuring in die NP (en dus in Afrikaner nasionalisme) het gelei tot die stigting van die Konserwatiewe Party (KP) in 1982. Die doel van hierdie skripsie is om aan te toon dat die KP, soortgelyk aan die NP, vanaf 'n "waarde-georiënteerde beweging" tot 'n "beleërde kultuur-segment" en uiteindelik tot 'n "geslote geloofsisteem" ontwikkel het. Om hierdie doelstelling te bereik, is die volgende aspekte ondersoek : Faktore wat aanleiding gegee het tot skeuring in die NP, die stigting van die KP en die rol van die KP in die Suid-Afrikaanse politiek. Die klem val egter op die KP se deelname aan en vertoning in die algemene verkiesing van 1987.

Die regerende NP het aan die einde van die sewentigerjare en aan die begin van die vroeë tagtigerjare begin wegbeweeg van apartheid en 'n proses van "integrasie" geïnisieer. Hierdeur het die NP noodwendig 'n beduidende deel van die Afrikanervolk polities en ekonomies versaak. Gegewe ongunstige politieke en ekonomiese toestande, het hierdie segment van die Afrikanervolk bedreig gevoel deur ekstreme swart nasionalisme, die sogenaamde liberalisme van die NP en verskeie eksterne faktore. Met tradisionele Afrikanerwaardes soos godsdiens, taal en rassesuiwerheid as basis, is die KP gestig en het vanaf 'n "waarde-georiënteerde beweging" ontwikkel tot 'n "beleërde kultuur-segment", a.g.v. 'n algehele gevoel van bedreiging deur genoemde faktore. Die KP het vir sy eerste deelname

aan 'n algemene verkiesing (dié van 1987) 'n ideologie van partisie daargestel. Partisie as "geslote geloofsisteem" het die strydkreet van die KP in die 1987-algemene verkiesing geword.

Sedert sy stigting het die KP gepoog om die Afrikanersimbole wat die NP oorspronklik geartikuleer en verteenwoordig het, oor te neem. Die KP was alleenlik gedeeltelik suksesvol hierin, aangesien die Afrikanervolk polities verdeeld is tussen die NP en die KP. Die NP en KP probeer beide deur onderskeidelik integrasie en partisie, die Afrikanervolk se voortbestaan op alle gebiede verseker. Die politieke verdeeldheid van die Afrikanervolk het duidelik geblyk uit die uitslae van die 1987-algemene verkiesing.

## SUMMARY

The Afrikaner had a gradual development as a "value-oriented society" and "siege culture" on the Cape eastern frontier from the eighteenth century onwards. Eventually they developed into a nation with its own features, values and philosophy of life. In times of crisis these values were emphasised and became the centre around which "the nation" was united. The Afrikaner can be seen as a "value-oriented society" and the values were represented by the National Party (NP) as leading political party for a long time. The Afrikaner felt culturally threatened and by 1948 this lead to a "siege culture". The NP took part in the 1948 general election and came into power with "apartheid" as policy or ideology and was therefore a "closed belief system".

The split in the NP (and therefore in Afrikaner nationalism) lead to the forming of the Conservative Party (CP) in 1982. The purpose of this dissertation is to show that the CP, similar to the NP, developed from a "value-oriented movement" into a "siege culture segment" and eventually into a "closed belief system". To achieve this goal the following aspects were investigated : Factors which caused the split in the NP, the founding of the CP and its role in South African politics. The emphasis, however, is on the CP's participation and performance in the general election of 1987.

In the late seventies and early eighties the governing NP moved away from its ideology of "apartheid" and initiated a process of integration. Through this the NP necessarily deserted a significant part of the Afrikaner nation politically and economically. Given unfavourable economical and political conditions, this segment of the Afrikaner felt threatened by extreme black nationalism, the so-called liberalism of the NP and various external factors. The CP was founded with traditional Afrikaner values such as religion, language and purity of race as basis and developed from a "value-oriented movement" into a "siege culture segment" due to the factors mentioned. The CP presented an ideology of partition for its first participation in a general election (that of 1987). Partition as "closed belief system" became the slogan of the CP

in the 1987 general election.

Since its foundation, the CP tried to take over the Afrikaner symbols which were originally articulated and represented by the NP. The CP only partially succeeded in this, since the Afrikaner is politically divided between the NP and the CP. The NP and CP both try to secure the overall survival of the Afrikaner by integration and partition respectively. This political disunity among Afrikaners was evident from the results of the 1987 general election.

## VOORWOORD

Hierdie skripsie handel hoofsaaklik oor die ontwikkeling van die KP in 'n "beleërde kultuur-segment" vanaf sy stigting in 1982 tot en met die algemene verkiesing van 1987. My belangstelling in dié tema is geprikkel deur die lees van die artikel van D.G. Baker getiteld "Race, Power and White Siege Cultures" oor wat hy as 'n "siege culture" ("beleërde kultuur") getipeer het. Baker kyk in sy artikel veral na die Amerikaanse Suide, Rhodesië en Suid-Afrika en bespreek die kenmerke wat tipies van so 'n "beleërde kultuur" is. Die politieke verdeling in Afrikanergeledere in die afgelope dekade en die uitkristallisering van 'n prominente regse groep wat hulself as die "ware Afrikaners" sien, het die moontlikhede vir die toepassing van Baker se "model" op die meer resente geskiedenis van die Afrikaner na vore gebring.

Die keuse van hierdie tema is ook geleë in die skrywer se kontensie (wat gedeel word deur ander skrywers) dat die geskiedskrywing wat handel oor blank Suid-Afrika meer "resent" en verlewendig gemaak kan word. Die afgelope twee tot drie jaar het daar 'n magdom werke verskyn wat die swart Suid-Afrikaner of swart nasionalisme as tema het. Daarom het die skrywer gevoel dat hy 'n bydrae kon lewer deur 'n blik op die konserwatiewe Afrikaners, wat die steun van 'n half miljoen Suid-Afrikaners het en wat 'n bepalende (opbouende of destruktiewe) rol kan speel in die toekoms van Suid-Afrika.

Vanaf die NP se oorwinning in 1948 was die Afrikaner polities in 'n sterk mate kohesief. 'n Politieke afsplitsing het plaasgevind toe dr. Albert Hertzog die HNP gestig het. Met die skeuring van die NP in 1982 het die Afrikanervolk egter ook geskeur, aangesien dit die uitgangspunt van die skrywer is dat die NP sinoniem was met homogene Afrikanermag en Afrikanerkultuur vanaf 1948 tot 1982. Die KP sou vanaf sy stigting in 1982 Afrikanersimbole wat normaalweg deur die NP geartikuleer was, oorneem.

Eksterne faktore het daartoe gelei dat die KP 'n deel van die Afrikanervolk verteenwoordig wat bedreig voel. Hierdie Afrikaners het in

so 'n mate bedreig gevoel dat hulle vir hulself 'n politieke party (die KP), asook stutorganisasies bv. die Volkswag en Toekomsgesprek, gestig het. In die skripsie word gekyk in welke mate hier sprake is van 'n "beleërde kultuur" in die lig van buitelandse sowel as (en veral) binnelandse aanslae. Daar word ook ondersoek ingestel na die sogenaamde tradisionele "Afrikanerwaardes", soos bv. rassesuiwerheid en politieke soewereiniteit van die eie volk, wat hulle verteenwoordig en in welke mate hulle ontwikkel het in 'n "waarde-georiënteerde beweging".

Daar is spesifiek besluit om die KP se vertoning, strydpunte gevoer en beleid in die 1987-algemene verkiesing te ondersoek, aangesien dit daaruit sou blyk op hoedanige wyse die "beleërde kultuur" groei getoon het, asook die wyse waarop dit plaasgevind het. Verder was die 1987-verkiesing die eerste algemene verkiesing waaraan die KP sedert sy stigting deelgeneem het en dit was dus die eerste geleentheid wat aan die KP gebied was om homself landswyd te toets in 'n (beperkte) demokratiese verkiesing. 'n Ondersoek van hierdie aard sou ook aan die navorser die kans bied om te kyk of die KP enige groei getoon het sedert sy stigting en te let op die korrelasie tussen die 1987-verkiesing se uitslae en dié van die tussenverkiesings sedert 1982. Die trefkrag van KP-propaganda sou ook hieruit blyk, asook die intensie van die "bevangenheid" inherent aan hierdie "beleërde kultuur-segment". Uitsprake, toesprake, verkiesingspamflette, plakkate, koerante ens. sou ook die waardes wat die KP verteenwoordig uitwys, om die sg. "waarde-georiënteerde beweging" en die beleid, d.i. die "geloofsisteem", te ondersoek. Nog 'n vraagstuk wat ondersoek is, is of die KP die NP vervang het as voertuig van Afrikaner nasionalisme.

Om bogenoemde oogmerke te bereik, is navorsing gedoen by die RAU se mikrofilmafdeling en meer spesifiek, die INEG-koerantknipseldiens. Sekondêre literatuur in die Verwoerd-biblioteek van die RAU, asook literatuur bekom deur interbiblioteeklenings, is gebruik. Dit is aangevul deur artikels wat bekom is by die biblioteek van die Universiteit van die Witwatersrand. By INEG aan die UOVS in Bloemfontein is verskeie primêre bronne geraadpleeg, asook bandopnames van verskeie KP-kongresse. Die skrywer was ook in die bevoorregte posisie om 'n aantal verkiesingskoerante en -pamflette by prof. W.A.

Kleynhans te bekom. 'n Aantal private onderhoude is ook deur die skrywer gevoer. Laastens is daar studie gedoen uit sekondêre bronne by die Argiefafdeling van die Johannesburgse stadsbiblioteek.

Historiografies gesien, staan die meeste werke en artikels óf neutraal óf antagonisties teenoor die KP. 'n Aantal werke soos die van Baker, Smelser en Rokeach is gebruik om die filosofiese grondslag te lê waarvandaan die skripsie verder uitgebou is.

Die werke wat merendeels neutraal staan teenoor die KP sluit in Berger en Godsell se: A Future South Africa en Davenport se algemene werk: South Africa, A Modern History - laasgenoemde is egter meer krities as eersgenoemde. Du Pisani se werk oor die opinie van Suid-Afrikaanse leiers oor die "nuwe bedeling" is neutraal-informatief van aard. Tydskrifartikels wat probeer om 'n gebalanseerde beeld van die KP te gee is die van Ferreira, Du Plessis, D. Kotzé, Mostert, Schrire, Lourens en H. Kotzé.

Verskeie werke is egter opvallend antagonisties teenoor die KP of sy leier (Treurnicht), onder andere die van Degenaar; D. en J. de Villiers se PW; Giliomee; Ries en Dommisse se twee werke, naamlik Broedertwis en Leierstryd. Tydskrifartikels in dié gees sluit in die van Adam, Brynard, Coetzee, Pakendorf en Thema. Die meeste periodieke publikasies en koerante het krities gestaan teenoor die KP in 1987, bv. Time en Newsweek, asook feitlik al die Afrikaanse koerante met kritiek ook vanuit die Engelstalige pers. Dit kom nietemin voor asof die Afrikaanse pers in geheel meer krities teenoor die KP was as die Engelstalige pers. Uiteraard was die aanhangers en leiers van die KP soos Treurnicht, Van der Walt en Claassens, asook die KP-koerant Patriot, in alle opsigte pro-KP.

Leemtes het daar wel voorgekom in die navorsing. Ten eerste kon daar veel geput word uit 'n volledige versameling KP-verkiesingspamflette en verbatim weergawes van toesprake deur KP-gesindes voor en tydens die verkiesing. So 'n versameling bestaan egter nie en daar moes staat gemaak word op die pamflette en gerapporteerde toesprake wat beskikbaar

was. Verder is bronne wat spesifiek die KP hanteer as entiteit en politieke party in sy eie reg, skaars. Die feit dat die "strydpunte" bespreek by KP-kongresse verbode is, het ook vrylike toevloei van inligting bemoeilik. Amptelike KP-dokumente was ongelukkig ook nie toeganklik nie.

Die skrywer wil graag 'n woord van dank rig aan :
Prof. H.J. van Aswegen vir sy besondere motivering en bekwame akademiese leiding;
Dr. P.J.J. Prinsloo vir sy aanmoediging en bekwame akademiese leiding;
Die volgende persone vir die toestaan van onderhoude en hulle gasvryheid: Prof. en mev. W.A. Kleynhans en prof. en mev. F.A. van Jaarsveld;
Die volgende persone vir die toestaan van onderhoude te midde van druk werksprogramme: Dr. A.P. Treurnicht (LV), mnr. J.H. van der Merwe (LV), dr. P. Mulder (LV) en prof. C.W.H. Boshoff;
Die beantwoording van skrywes deur die volgende persone: Dr.W.A. de Klerk, proff. D.G. Baker, H. Adam en H. Giliomee;
Die Instituut vir Eietydse Geskiedenis (INEG) aan die UOVS vir bronne wat daar geraadpleeg is en spesifiek mej. H.C. Jones vir al haar hulp in dié verband;
Mev. Dürten Röhm vir die proeflees van die skripsie;
My ouers, Kobus en Hester Smit, vir hulle morele ondersteuning;
My skoonouers, Koot en (wyle) Marthie Vosloo, vir hulle onderskraging;
My vrou Rina, vir onmeetbare liefde en aanmoediging, asook netjiese tikwerk.

# HOOFSTUK 1
# BEGRIPSBEPALING

## 1 Bepaling van begrippe
### 1.1 Inleiding

Die "*leitmotiv*" van hierdie skripsie is die konsep "beleërde kultuur" wat bevat is in 'n artikel van Donald G. Baker, getiteld: "Race, Power and White Siege Cultures".[1] Die begrip "waarde-georiënteerde beweging" van Smelser en die begrip "geloofsisteem" van Rokeach, is ook deur Baker geëkstrapoleer en op sy eie werk toegepas. Dit is noodsaaklik dat die begrippe "beleërde kultuur", "waarde-georiënteerde beweging", "geloofsisteem" en "groepsposisie" gedefinieer word, aangesien dit in hoofstuk 1 van hierdie skripsie toegepas word op die ontwikkeling van Afrikaner nasionalisme tot en rondom 1948, asook op die Konserwatiewe Party wat in 1982 gestig is. Hierdie skripsie handel egter hoofsaaklik oor die Konserwatiewe Party se deelname aan en vertoning in die algemene verkiesing van 1987.

### 1.2 Oorsprong van die konsep "belëerde kultuur"

Baker, 'n politieke wetenskaplike betrokke by sosiologiese navorsing, het 'n studie gemaak van sosiologiese en sielkundige navorsing van die vyftiger- en sestigerjare en dit toegepas op vier "beleërde kulture" naamlik: Afrikaners, blanke Rhodesiërs, Franse Kanadese en konserwatiewes in die Amerikaanse "Deep South".[2] Volgens Baker is die konsep "beleërde kultuur" ("siege culture") sy eie.[3] Hy het dié term die eerste keer in die sestigerjare gebruik tydens 'n kursus wat gehandel het oor die Amerikaanse Suide, vóór die Amerikaanse Burgeroorlog. Baker wou hier aandui hoe blankes gereageer het wanneer hulle kultuur (gebaseer op slawerny) bedreig was deur die beleid van die opkomende noordelike VSA (wat slawerny teengestaan het).[4] As 'n navorser by die Universiteit van Rhodesië, het Baker die konsep toegepas op blanke Rhodesië en blanke Suid-Afrika.[5]

### 1.3 Definisie van 'n "beleërde kultuur"

'n Spesifieke kultuursegment se bewussyn van sy eie spesifieke

"identiteit" word verhoog wanneer dit in 'n kompetisie kom met ander groepe vir mag, voorregte en bronne.[6] Wanneer 'n groep in 'n plurale gemeenskap die persepsie ontwikkel dat sy kultuur bedreig word, mobiliseer hy sy bronne, artikuleer sy "gelowe" en organiseer sy volgelinge ter wille van kulturele oorlewing.[7] Wanneer hierdie beskermende pogings geblokkeer of gestrem word, ontwikkel die groep in 'n "waarde-georiënteerde beweging" en 'n "beleërde kultuur". Voortgesette druk laat die "beleërde kultuur-segment" ontwikkel in 'n "geslote geloofsisteem".[8] Volgens Adam behels 'n "beleërde kultuur" 'n sluiting van geledere wanneer die geledere bedreig word.[9] Moorcraft definieer 'n "beleërde kultuur" as volg: "Groups which fear their cultural extinction mobilise their resources, their development of leadership and their articulation of a defensive belief system or ideology, and view themselves as cultures under siege".[10] Die karakteristieke sosiale aksie van 'n "beleërde kultuur" is om 'n defensiewe stelsel daar te stel teen moontlike bedreiging.[11] Die KP kan beskou word as 'n "beleërde kultuur-*segment*". Die klem val hier op *segment*, aangesien die Afrikanervolk in 1987 nie as geheel vir één party gestem het nie. Slegs 'n deel van die Afrikanervolk het in 1987 vir die KP gestem.



1.4 Plurale gemeenskappe

In plurale gemeenskappe is dit rasse en kulturele eienskappe wat dien as onderskeidingskriteria waarvolgens mag en voorregte aan gemeenskappe toegeken word, volgens D.G. Baker. Intergroepsverhoudinge binne plurale gemeenskappe kan gesien word as 'n voortdurende groepsmagstryd vir beheer oor o.a. politieke strukture, aangesien dit in politieke strukture bepaal word hoe mag, bronne en voorregte toegeken word aan gemeenskappe.[12] Hierdie stelling kan verder opgesom word met inagneming van Baker se mening dat rasseverhoudings gesien kan word as groepsmagskompetisie.[13] 'n Gegewe groep sien homself as sou dit gemeenskaplike tradisies, unieke ervarings en eienskappe hê wat gedefinieer kan word as "kultuur" of "lewenswyse". Die "ons" word onderskei van die "hulle".

Die psigologiese "ons"-"hulle"-teenstelling is 'n basiese menslike

neiging.[14] Daar is slegs een manier waarop die individu homself kan laat geld en 'n gevoel van eiewaarde kry: hy moes hom met sy etniese groep identifiseer en hom as 'n lid van die groep laat geld.[15] Die hele proses word problematies wanneer daar mense van 'n verskeidenheid of verskillende velkleure saam moet leef, d.i. op politiese, ekonomiese en sosiale gebied. Feitlik outomaties word die mense met jou velkleur vir jou die "in"-groep en die mense met 'n ander velkleur, die groepe wat "uit" is.[16] Vanweë die voorkoms van slawerny het 'n proses (soortgelyk aan die in die VSA) hom in SA kom voltrek. Die heer - slaafverhouding het gekoppel geraak aan velkleur en dit het 'n diepgaande invloed op die SA-samelewing uitgeoefen. Rassediskriminasie, op die "uitoefenaar" en die "slagoffer", het vasgevang geword in die bewussyn van die meeste blanke Suid-Afrikaners.[17] Met die ideologie van apartheid het die Afrikaner sy eie identiteit as groep wetlik omskryf en probeer beskerm.

1.5 <u>Blumer se definisie van "groepsposisie"</u>

Aansluitend by die vorige, is rasse-vooroordeel volgens Blumer 'n basiese deurgronding van "groepsposisie".[18] Rasse-vooroordeel is gegrond op die verhouding tussen rassegroepe. Individue wat rasse-bevooroordeeld is, sien hulself as behorende tot 'n spesifieke groep. Dit is van belang om daarop te let dat hierdie begrip van "groepsposisie" die gevoelens van individuele lede van die dominante groep transendeer, wat aan sulke lede 'n gemeenskaplike oriëntasie bied wat andersins nie te vind is in afsonderlike gevoelens en oogmerke nie.[19]

Vier basiese gevoelens is altyd teenwoordig in die rasse-vooroordele van die dominante groep. Hierdie gevoelens is meestal gebaseer op: 'n gevoel van meerderwaardigheid, intrinsieke verskille van die eie ras, verskille in rykdom en die toegang tot sekere voorregte en voordele en laastens, 'n vrees vir die aanspraak van ondergeskiktes op die voorregte van die dominante ras.[20] Rasseverskille en blanke meerderwaardigheid was nie-amptelik die ratio vir die ideologie van apartheid in die jare rondom 1948. Verder is die idee van verdeling van grond en die latere opsplitsing van Suid-Afrika in tuislande 'n basiese hoeksteen van apartheid. Dit kom dus daarop neer dat die blanke, spesifiek die Afrikaner, aanspraak maak op grondgebied in SA. Dit is hier belangrik om

te meld dat eers in die apartheidsera, en nie in Hertzog se segregasie-era nie, aandag gegee is aan 'n ontvoogdingsproses vir swartmense.[21]

1.6 "Waarde-georiënteerde beweging"

Indien groepe in 'n magstryd gewikkel is, word die groepsverskille noodwendig uitgelig. Indien 'n ondergeskikte groep beleef dat sy groepseienskappe die basis vir diskriminerende of alternatiewe behandeling word, word die groep se selfbewussyn verhoog. Dit is egter nie van belang of dit 'n ondergeskikte groep soos die negentiende eeuse voortrekkers was, of 'n dominante groep soos die twintigste eeuse Nasionale Party van 1948 is, nie.[22] Dit is ook so dat bedreiging van 'n kultuur groepskohesie verhoog. Indien 'n spesifieke kultuur voel dat hy 'n bedreigde groep is, mobiliseer hy homself en hierdie mobilisasieproses staan bekend as 'n "waarde-georiënteerde beweging". Smelser se definisie van 'n "waarde-georiënteerde beweging" is dat dit 'n gemobiliseerde kollektiewe aksie is wat as 'n veralgemeende "geloof" 'n hersamestelling van waardes in die vooruitsig stel.[23] Hierdie beweging ontwikkel nou tot 'n "beleërde kultuur", d.w.s 'n kultuur wat a.g.v. die bedreiging sy geledere sluit om sy eie kulturele waardes te beskerm.

1.7 Faktore wat druk uitoefen op 'n "beleërde kultuur"

1.7.1 Inleiding

Die teorie van Baker is van toepassing gemaak op drie gebiede, nl. Suid-Afrika, Rhodesië en die Amerikaanse Suide, waar blanke kultuur onder beleëring die duidelikste waargeneem kon word. In al die gebiede het die naasbestaan van rassegroepe wat skerp verskil t.o.v. kleur, kultuur en mag, gelei tot kulturele "geloofsisteme" wat gebaseer is op 'n opvatting van blanke meerderwaardigheid en blanke heerskappy. Alhoewel op verskillende tye in die geskiedenis en verskillende omstandighede, het hierdie groepe hulself beskou as "beleërde kulture" wat ondermeer impliseer dat die groep se kultuur, "gelowe" en lewenswyse bedreig word deur eksterne en interne faktore. Die beleërde groep het dan sy magsbronne gemobiliseer en strategieë gevolg wat die voortsetting

van blanke dominasie, mag en voorregte, sou verseker.[24]

Dit is moontlik om tussen interne en eksterne faktore te onderskei wat druk veroorsaak het op die blanke groepe en gelei het tot die vorming van 'n "beleërde kultuur".

1.7.2 Interne faktore

Daar is 'n aantal interne faktore wat druk uitoefen op "beleërde kulture",onder andere: Liberale groepe waarvan die siening van rassebeleid 'n bedreiging vorm vir die beleërde groep, ondergeskiktes se ontwikkeling van kapitale en ander bronne soos organisering, leierskap en die mobilisering van lede en ontwikkelingsfaktore soos industrialisasie, verstedeliking en regeringsbeleid waardeur 'n bedreiging geskep word vir die dominante groep of 'n gedeelte van die dominante groep.[25] Hierdie faktore is vandag van toepassing op die KP in SA. Die NP hou vir die KP 'n "liberale" bedeiging in met sy breë Suid-Afrikanisme. Tweedens hou swartes 'n bedreiging in vir die KP se ondersteuners deur die groot opname van swartmense in die vryemarkekonomie, kragvertonings van swart vakbonde teenoor die numeries kleiner blanke vakbonde, die wegdoen met werksreservering, asook die oopstelling van sakegebiede wat voorheen beperk was tot blanke bedryf.

1.7.3 Eksterne faktore

Daar is egter ook eksterne faktore wat druk meebring en lei tot 'n "beleërde kultuur". "Druk" moet gesien word as 'n "versterkende" faktor vir die "beleërde kultuur" en nie as 'n "verswakking" nie. Die metropolitaanse regering of metropool en spesifiek sy rassebeleid of die "beleërde kultuur" se persepsie van die metropool se beleid, was die belangrikste eksterne bedreiging vir elke "beleërde kultuur".[26] In Suid-Afrika (asook Rhodesië) se geval was die metropool Brittanje, terwyl dit die Federale regering in die Amerikaanse Suide se geval was. Hedendaags kan die metropool waarskynlik gesien word as die VSA.

1.8 "Geslote geloofsisteem"

Aanhoudende druk op die "beleërde kultuur", omvorm die groep se "gelowe" tot 'n "geslote geloofsisteem". Die "geloofsisteem" wat ontwikkel artikuleer kontrasterende opvattings wat "ons" van "hulle" onderskei, dien om groepsolidariteit te versterk in die aanskyn van moontlike bedreigings en voorsien 'n regverdiging vir pogings tot mobilisasie en groepsaksies. Volgens Rokeach is die "geslote geloofsisteem" 'n kognitiewe sisteem wat alle "gelowe", waardes, verwagtings, aannames en hipotesisse insluit wat die groep het van die wêreld en mense.[27] Moodie sluit hierby aan wanneer hy sê dat "geloof" ("religion") vir hom die volgende beteken: "I take (religion) to mean a set of symbols, whether words, objects, or ritual actions, which serve to assist an individual or group in meeting the ultimate problems of the human predicament. That is to say, a religious symbol system represents an attempt to meet the fundamental human questions of identity and destiny, like 'Who are we?' and 'Where are we going?' or 'Why do things happen to us?'".[28] Hoe groter die persepsie van die bedreiging, hoe groter die moontlikheid dat die "geloofsisteem" van die "beleërde kultuur" dogmaties en "geslote" sal word. Rokeach definieer dan ook dogmatisme as 'n relatiewe geslote kognitiewe organisasie van "gelowe" en "ongelowe" aangaande die werklikheid, wat georganiseer word rondom 'n sentrale stel van "gelowe" gebaseer op absolute outoriteit en wat op sy beurt 'n raamwerk voorsien vir patrone van onverdraagsaamheid teenoor ander.[29]

Hierdie definisie kan ook toegepas word op die ideologie van apartheid. So glo die aanhanger van die dogma apartheid dat segregasie, afsonderlike ontwikkeling, skeiding of partisie, die oplossing is vir die politieke, sosiale en ekonomiese vraagstukke en dat integrasie sal lei tot ondergang van die besondere groep. Die sentrale geloofstelsel of -sisteem, sluit in dat alle persepsies van die werklikheid wentel om apartheid as 'n "civil religion" wat die volk, in hierdie geval die Afrikanervolk, sal red van kulturele en gevolglik politieke, sosiale en ekonomiese ondergang. Laastens is die onverdraagsaamheid wat die wisselwerking tussen rassisme en apartheid tot gevolg gehad het, wel bekend.

'n "Geslote geloofsisteem" word as volg van 'n "oop geloofsisteem" onderskei: In 'n "oop geloofsisteem" is 'n groep bereid om ander se "geloofsisteme" te aanvaar en verdra, teenoor verwerping van opponerende "geloofsisteme" in 'n "geslote geloofsisteem".[30] Aanhangers van apartheid kan nie liberalisme of swartnasionalisme akkomodeer nie. Die beleërde groep wat ontwikkel het tot 'n "geslote geloofsisteem", mobiliseer hulle magsbronne en volg strategieë wat die voortsetting van bv. blanke oorheersing, verseker.

## 2 Afrikanerkultuur onder beleëring tot en rondom 1948

### 2.1 Inleiding

Die Afrikaner het in die negentiende eeu op die Oosgrens ontwikkel tot 'n "waarde-georiënteerde beweging". Hierna, in die tagtigerjare van die vorige eeu, is die Afrikanervolk gevorm en as kultuur beleër veral tydens die Eerste en Tweede Vryheidsoorloë. Teen 1948 was die Afrikanervolk 'n "geslote geloofsisteem" te danke aan die kognitiewe stelsel of ideologie van apartheid.



### 2.2 Ontwikkeling van 'n beleërde Afrikanerkultuur

Wanneer daar by 'n groep die persepsie bestaan dat hy as kultuur beleër word, veroorsaak die vrees vir moontlike kulturele vernietiging, reaktiewe, defensiewe en selfs aggressiewe mobilasiepogings.[31] Dit geskied ongeag of dit 'n dominante of ondergeskikte groep is. Die Voortrekkers het hulself in die negentiende eeu gesien as 'n ondergeskikte groep en het hulself teruggetrek in 'n agrariese tipe "laer-gemeenskap". Dit was natuurlik die Groot Trek en het plaasgevind om die Voortrekkers se kultuur te beskerm teen die dominante groep (die metropolitaanse Britse regering en Britse setlaars) wat gepoog het om die Britse kultuur op die Voortrekkers af te dwing.[32] Somerset se verengelsingsbeleid waardeur die Afrikanerkultuur as't ware beskou is as minderwaardig, was 'n verdere faktor vanaf die metropool wat gelei het tot druk en versterking van die Afrikaner se ontwikkelende "waarde-georiënteerde beweging" en "beleërde kultuur."[33]

Die Afrikaner se "geloofsisteem" het ontwikkel as 'n gevolg van twee

verskillende bedreigings - dié van die metropool (Brittanje) én Britse setlaars, en dié van kontak en konflik met swartes.[34] Vanaf hulle godsdiens het die Voortrekkers 'n besef ontwikkel van hulle eie innerlike meerderwaardigheid teenoor swartes. Hierdie "geloof" wat bedreig was deur die vroeë negentiende eeuse Britse beleid teenoor swartes, bv. die afskaffing van slawerny, het gelei tot die Groot Trek. Op die "grense", tydelik verwyder van beheer deur die metropool, het hulle ontmoetings en stryd vir beheer oor grond teen swart groepe 'n konsep daargestel waardeur hulle hulself beskou het as omring deur vyandige magte.[35] Pogings tot Britse vestiging, soos bv. gereflekteer in Somerset se verengelsingsbeleid, is gesien as 'n verdere bedreiging vir die Voortrekkers. Hulle moes dus twee dreigende magte hanteer: dié van swartes (in 'n stryd om grond) en dié van Brittanje (in 'n stryd om behoud van kulturele identiteit).[36]

Druk van omstandighede by die "grense" (botsings tussen kulture) en gevolglike bedreigings op hulle kultuur, het daartoe gelei dat die Voortrekkers hulself in 'n verskerpte mate gesien het as 'n "beleërde kultuur".[37]Dit sou lei tot die Eerste Vryheidsoorlog en die ontstaan van Afrikaner nasionalisme. Die "Boere" was slegs tydelik geborge in die ZAR en is weer "beleërd" gelaat a.g.v. toestroming van uitlanders met die ontdekking van goud. Die ZAR het geweier om stemreg toe te ken aan die uitlanders, vanweë die vrees van kulturele ondergang en dit het gelei tot die Tweede Vryheidsoorlog. Hierdie oorlog het bygedra dat Afrikaner nasionalisme versterk is.[38]

Volgens Baker het die Afrikanergeloofsisteem geleidelik vanuit die negentiende eeu ontwikkel en uitgeloop op 'n volwaardige kulturele nasionalisme na die Tweede Vryheidsoorlog.[39] Afrikaner nasionaliste het besef dat deeglike organisasie noodsaaklik was om Afrikaner "gelowe" en kragte te mobiliseer ten einde politieke mag te verkry.[40] Die NP was vanaf 1914 die politieke magsbasis van Afrikaner nasionalisme. Vanaf 1914 sou die NP geleidelik 'n volksbeweging word wat die Afrikaner se stryd teen die Engelse oorheersing en die "swart gevaar", sou koördineer.[41] 'n Breë geestelike grondslag is in 1938 gelê met die herdenking van die Groot Trek. Die Afrikanervolk se geledere sou egter met die Tweede Wêreldoorlog se na-oorlogse bedreiging van die "swart

gevaar" weer eens gesluit moes word, d.w.s. 'n "laer" sou getrek moes word. Op sodanige wyse is die Afrikanervolk weer eens beleërd gelaat, net soos tydens die Tweede Vryheidsoorlog.

Teen 1948 het die Afrikaner vanweë 'n vrees dat sy kultuur bedreig word 'n beleid daargestel (alhoewel nog nie in besonderhede nie), gebaseer op die algehele skeiding van rasse.[42] Dit sou bekend staan as die beleid van apartheid. Hierdie beleid was gebaseer op die oortuigings dat daar inherente kulturele verskille tussen rassegroepe bestaan, dat swartes minderwaardig is, en ook was blankes bang dat hulle sou "ondergaan" in geval van sosiale kontak met swartes.[43] Dit was die vrees vir swart politieke beheer en die drang na kulturele oorlewing wat die NP se tema geword het in die 1948-verkiesing.[44] Ná die verhoging van algehele politieke beheer in 1948 het die Afrikaner, (steeds bevrees vir kulturele onderploeging), hierdie beheer gebruik om apartheid te implementeer wat hulle kulturele oorlewing sou waarborg.[45] Die Afrikaner (op daardie stadium sinoniem met die NP) het homself gesien as 'n unieke beleërde kulturele groep en het sy lede gemobiliseer.[46]



3 Apartheid is 'n "geslote geloofsisteem"

Nou kan die vraag gestel word wanneer 'n "geslote geloofsisteem" by die Afrikanervolk sy toppunt bereik het. Dit het plaasgevind met die NP se oorwinning by die stembus in 1948 en die tydperk daarna met die implementering van apartheid. Nietemin was daar reeds 'n geleidelike ontplooiïng onder die Afrikanerelite van 1934 tot 1948 van die "geloofsisteem" byname apartheid. Verder het in die 1930's, 'n burgerlike godsdiens ("civil faith") waarin geroepenheid sterk beklemtoon is, aansienlike opgang onder die Afrikaners gemaak. Chadinka stel dat in hierdie voorafperiode daar ondernemings en kragte aan die werk was om Afrikaner nasionalisme in 'n beherende magsposisie te plaas.[47] Volgens Moodie het die "civil faith" grootskaals sy beslag gevind tydens 1938 se herdenking van die Groot Trek.[48] Gewone Afrikaners is meegevoer deur "christelike nasionalisme" se mites en rituele. Christelike nasionalisme sou die basis vorm van die allesomvattende "geloof", die apartheidsidee. Die belewing van die herdenking was emosioneel, terwyl apartheid meer aanspraak gemaak het op

die denke as staatkundige oplossing, hoewel emosionele elemente ook teenwoordig was in apartheid se daarstelling en volvoering.

Die NP se oorwinning kan ten beste verstaan word in terme van die mobilisasieproses (etniese mobilisasie) onder Afrikaners waardeur hulle vanaf die twintigerjare betrek is by sekere organisasies. Vanaf 1920 tot 1948, het die Afrikaners deur verskeie organisasies soos die Reddingsdaadbond, Sanlam, Volkskas, die drie "susterskerke", die beweging van CNO (Christelike Nasionale Onderwys)-skole, Sauer-verslag, volkskongresse en die Afrikaner Broederbond (AB), 'n "geloofsisteem" daargestel wat alle "gelowe", waardes, verwagtings en aannames insluit van die Afrikaner se denkbeeld van die wêreld en mense.[49] Vatcher stel die AB se rol helder en kort as hy sê: "The AB helped the Afrikaner to throw off his inferior status. It gave purpose, organization, and expression to his grievances and aspirations".[50] Die rol van die Afrikaanse pers met sy apartheids-retoriek en briljante spotprenttekenaars op die vooraand van die 1948-verkiesing om die Afrikaner-volksgemoed voor te berei, kan nie onderskat word nie. Dit sou met die fundering, ontwikkeling en popularisering van die ideologie van apartheid wees dat die Afrikaner in 'n "geslote geloofsisteem" sy heil sou vind. Die ondersteuning wat die NP by die 1948-stembus ontvang het, is afdoende bewys vir laasgenoemde stelling.

## 4 Apartheid was 'n bewuste keuse

Apartheid was 'n verfyning, asook die teoretiese neerslag, van die Afrikanervolk se tradisionele beskouings oor rasseverskille.[51] Daar moet egter net rekening gehou word met die feit dat die belangrikste oogmerk van dr. D.F. Malan was om Afrikanereenheid te bewerkstellig.[52] Met die keuse van apartheid, het die Nasionaliste 'n middel gesoek om Afrikanersteun agter hulle te vestig. Apartheid was 'n politieke middel om volkseenheid te bewerkstellig. Volkseenheid was van belang, maar 'n soeke na aparte politieke, sosiale en ekonomiese uitlewing, was 'n passie by 'n groot gedeelte Afrikaners. Onbewustelik sou dit egter die hoogvloei word van Afrikaner nasionalisme, aangesien daar met die keuse van hierdie stelsel, die basiese fondament gelê is van 'n "geslote geloofsisteem". Daar is vele bewyse uit die verloop van gebeure vanaf

1934 tot 1948, dat apartheid reeds sy intellektuele beslag in gesprekke van politieke, kerk- en sosiale leiers gevind het.

5 Koalisieregerings en ekonomiese integrasie

Na Uniewording, was die Afrikaner tydelik nie bedreig met politieke ondergang nie. Met die latere beheer in koalisieregerings se hande wat beheer was deur Afrikaans- en Engelssprekendes, het hierdie situasie egter drasties verander. Alhoewel swartes struktureel beperk geïnkorporeer is op ekonomiese en politieke gebied, was die Afrikaner kultureel bedreig daardeur en dit is hierdie vrese wat gebruik is deur die leidende faksie in die Afrikanerkorps om die 1948-verkiesing te wen.[53]

Drie ander faktore wat die Afrikaners as volk beleërd gelaat het, was die beheer van die metropool Brittanje, die feit dat Engelstaliges die kulturele, maar veral die ekonomiese, botoon gevoer het en laastens die afwysende en kritiese gesindheid van Engelstaliges, wat die Afrikaner en Afrikanerkultuur as minderwaardig gesien het. Ook die feit dat swartmense voor 1948 deur koalisieregerings ekonomies geïnkorporeer was, het die Afrikaner gemobiliseer. Die NP se dramatiese groei kan juis gedeeltelik toegeskryf word aan die wyse waarop die Verenigde Party (VP) die rassesituasie in die lande hanteer het.[54] Hulle het die belange van blankes ten gunste van dié van swartmense negeer. Ander faktore wat die NP bevoordeel het, was o.a. die na-oorlogse toestande, die besielende leierskorps van die NP en die positiewe groei van Afrikaner nasionalisme. Afrikaners het die steun van mede-Afrikaners gewen, deur 'n appèl te rig tot laasgenoemde.[55]

Die definiëring van Afrikaner in politieke en ekonomiese lig, sluit aan by wat vroeër gestel is. Die situasie was in die negentiende eeu op die Oosgrens sodanig dat die grensboer moes stry vir grondgebied, maar in 1948 was dit 'n stryd om ekonomiese oorlewing in 'n vinnig industriëel-wordende Suid-Afrika. Waar die grensboer teen die metropool Brittanje moes stry om kulturele oorlewing, was dit in 1948 'n stryd om politiek-kulturele oorlewing met apartheid as uitkoms. In 'n sekere sin kan die uitslae van die 1948-verkiesing geïnterpreteer word as 'n

mandaat vir die NP om 'n oplossing te vind vir die groeiende swartproblematiek.[56] Apartheid as ekonomiese bolwerk herinner aan O'Meara se opvattings dat teen 1948, die sg. "volkskapitalisme" 'n nasionale klasalliansie van Afrikanerwerkers gevestig het en 'n politieke oorwinning verseker het.[57] Met die geleidelike ontwikkeling van Afrikaner nasionalisme in 'n "geslote geloofsisteem" teen 1948, was apartheid egter tweedoelig gerig, naamlik op ekonomiese, maar veral politieke beheer.

6 Samevatting

"Die geskiedenis herhaal homself, ja - nie in sy aktualiteit nie, maar wél in sy geestelike patrone", aldus W.A. de Klerk.[58] Daarmee kan die opkoms van die regsgesinde KP raakgevat word. In 1948 het die NP die Afrikaner nasionalisme eksklusief verteenwoordig. Dit is nou 'n ope vraag of die KP hierdie funksie oorgeneem het. In 1948 het Afrikaner nasionalisme 'n politieke katarsis ondergaan deurdat apartheid die Afrikanervolk ontwikkel het tot 'n "geslote geloofsisteem" en aanvaar is deur 'n gemobiliseerde Afrikanervolk.

7 Voetnote

1. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, pp. 143-157.
2. P.L. Moorcraft : The Fall of the Republic : The Collapse of White Power in Rhodesia, 1976-1980, D. Phil.-proefskrif, UNISA, 1987, p. 29.
3. D.G. Baker : Brief gerig aan skrywer, 07-09-1989.
4. Ibid.
5. Ibid.
6. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 143.
7. Ibid.
8. Ibid.
9. H. Adam : Book review of : Donald G. Baker (red.) : "Race, Ethnicity and Power : A Comperative study", The International History Review, vol. viii, nr. 1, Februarie 1986, p. 112.
10. P.L. Moorcraft : The Fall of the Republic : The Collapse of White Power in Rhodesia, 1976-1980, D. Phil.-proefskrif, UNISA, 1987, p. 28.
11. Ibid., p. 29.
12. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 143.
13. D.G. Baker (red.) : Politics of Race, Comperative Studies, p. 1.
14. A. Keppel-Jones : "Human Relations in South Africa", Fortnightly, vol. 1037, Mei 1953, p. 298.
15. H. Giliomee en H. Adam (reds.) : Afrikanermag, Opkoms en Toekoms, p. 85.
16. A. Keppel-Jones : "Human Relations in South Africa", Fortnightly, vol. 1037, Mei 1953, p. 298.
17. A. Asheron : "Race and Politics in South Africa", New Left Review, vol. 53, Januarie-Februarie 1969, p. 56.
18. H. Blumer : "Race prejudice as a sense of group position", Pacific Sociological Review, Lente 1958, nr. 1, p. 3.
19. Ibid., p. 4.
20. Ibid.

21. J.G. Chadinka : Magsdeling en Magsverdeling, 'n Vergelykende studie van beginselprogramme van blanke politieke partye in Suid-Afrika sedert 1948, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 35.
22. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 144.
23. N.J. Smelser : Theory of Collective Behavior, p. 313.
24. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 145.
25. Ibid.
26. P.L. Moorcraft : The Fall of the Republic : The Collapse of White Power in Rhodesia, 1976-1980, D. Phil.-proefskrif, UNISA, 1987, p. 29.
27. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 146.
28. T.D. Moodie : The rise of Afrikanerdom; Power, Apartheid and the Afrikaner Civil Religion, pp. 296-297.
29. M. Rokeach : "The nature and meaning of dogmatism", Psycological Review, Mei 1954, nr. 61, p. 195.
30. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 147.
31. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 144.
32. Ibid.
33. Ibid. ,p. 150.
34. Ibid.
35. Ibid.
36. Ibid.
37. Ibid.
38. Ibid.
39. Ibid.
40. Ibid., p. 151.
41. Ibid., p. 152.
42. Ibid.
43. Ibid.
44. Ibid., p. 149.
45. Ibid., p. 144.
46. Ibid.

47. J.G. Chadinka : Magsdeling en Magsverdeling, 'n Vergelykende studie van beginselprogramme van blanke politieke partye in Suid-Afrika sedert 1948, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 76.
48. T.D. Moodie : The rise of Afrikanerdom; Power, Apartheid and the Afrikaner Civil Religion, p. x.
49. B.M. du Toit : "Afrikaners, Nationalists and Apartheid", The Journal of Modern African Studies, vol. 8, nr. 4, 1970, p. 541.
50. W.H. Vatcher : White Laager; The rise of Afrikaner Nationalism, p. 76.
51. J.P.C. Mostert : Die Suid-Afrikaanse Krisis, Perspektiewe op die Grondwetlike bestel, p. 243.
52. E.A. Tiryakian : "Apartheid and Politics in South Africa", Journal of Politics, vol. 22, November 1960, p. 694.
53. D.G. Baker : "Race, Power and White Siege Cultures", Social Dynamics, vol. 1, nr. 2, p. 148.
54. J.G. Chadinka : Magsdeling en Magsverdeling, 'n Vergelykende studie van beginselprogramme van blanke politieke partye in Suid-Afrika sedert 1948, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 30.
55. A.W. Stadler : "The Afrikaner in Opposition, 1910-1948", Journal of Commonwealth and Comperative politics, vol. vii, nr. 3, 1969, p. 209.
56. W.H. Vatcher : White Laager; The rise of Afrikaner Nationalism, p. 148.
57. H. Giliomee : "Constructing Afrikaner Nationalism", Journal of Asian and African Studies, vol. xviii, nr. 1-2, 1983, p. 90.
58. W.A. de Klerk : Die Burger, 06-03-1988.

## HOOFSTUK 2
## DIE STIGTING VAN DIE KONSERWATIEWE PARTY

### 1 Omstandighede wat regse groei aangemoedig het

Met die ingang van die laat seventiger- en spesifiek die vroeë tagtigerjare, het sekere faktore bygedra tot groei in regse politieke geledere. Hierdie faktore is eerstens polities van aard en tweedens ekonomies van aard. Regse politieke groei was onder andere waarneembaar in die sowat 200 000 stemme wat die HNP in die 1981-algemene verkiesing verwerf het.

Die onluste van jeugdiges in Soweto in 1976 het 'n besef by die Vorster-regering en hervorminggesindes in die regerende elite (bv. P.W. Botha wat Vorster sou opvolg) laat ontstaan dat daar wegbeweeg moes word van "groot" apartheid en dat alliansies gesluit moes word oor kleur- en volksgrense heen. "Hervorming" met dié beredenering as basis, sou politieke protes en weersin in konserwatiewe blanke (by uitstek Afrikaner-) kringe wek. P.W. Botha se hervormingsproses sou 'n sterker voortsetting wees van die verslapping van apartheid (bv. in sport) deur Vorster. Buitelandse ekonomiese druk d.m.v. sanksies en ander ekonomiese faktore, het die Suid-Afrikaanse ekonomie dramaties verswak. Die regering se poging om anderskleuriges ekonomies op te hef, het baie Afrikanerwerkers en -boere vervreem van die tegnokratiese NP.

Die Soweto-onluste van 1976 is voorafgegaan deur die ontwikkeling van die sogenaamde "swartbewussynsbeweging". Met die verbanning van die ANC en PAC in 1960, het die swartes nie spreekbuise gehad nie.[1] 'n Belangrike figuur van die swartbewussyn, Steve Biko, het gepoog om die swarte sy psigiese minderwaardigheidsgevoel te laat afskud.[2] Twee organisasies, SASO (South African Students Organisation) en BPC (Black People's Convention), is in die aangesig hiervan gestig. Volgens Lapping het die Soweto-onluste meer negatiewe finansiële en ekonomiese gevolge vir Suid-Afrika ingehou as die Sharpeville-voorval van 1960.[3] Geld het die land uitgevloei en finansiële instansies en die huismark het ineengestort. In stede van die jaarlikse invloei van blanke immigrante, was daar in die tydperk 1977-1978, 3 000 blanke emigrante. Volgens

Lapping: "gloom descended on a white community that could not see the way ahead".[4]

Die selfversekerdheid van swartes het ook toegeneem met die oorwinnings in Angola, Mosambiek en Zimbabwe sedert 1974.[5] Die daling van die goudprys vanaf 613 dollar per ons in 1980 tot 346 dollar per ons in Augustus 1982, het ook negatiewe ekomomiese gevolge vir Suid-Afrika ingehou.[6] Verder het die groeikoers vanaf 8% in 1980 tot 1% in 1982 gedaal.[7] Sulke ekonomiese onstabiliteit het blankes se vrese verskerp. In hierdie klimaat is die KP in 1982 gestig nadat die regerende NP geskeur het.

2 Botsende elemente in die NP

Nadat die verslag van die Erika Theron-kommissie uitgebring is, het die NP van John Vorster 'n kabinetskomitee aangestel waarop die provinsiale leiers van die NP gedien het.[8] Hierdie kabinetskomitee se opdrag was om na die politieke akkomodering van Kleurlinge te kyk. Die komitee se besluite sou lei tot die 1977-grondwetlike voorstelle. Daar sou onder andere drie parlemente met drie kabinette wees, asook 'n oorkoepelende "Raad van kabinette". In hierdie kabinetskomitee het die diepliggende verskille tussen die politieke denke van P.W. Botha en Connie Mulder te voorskyn getree. Mulder het gemeen dat hierdie "Raad van kabinette" as 'n "los" kabinet sou fungeer wat net van tyd tot tyd bymekaar sou kom om oor gemeenskaplike sake te beraadslag. Hy het verder geglo dat die blanke parlement steeds soewerein moes wees en net magte moes afstaan indien die parlement dit nodig of goed sou ag.[9] In teenstelling hiermee het P.W. Botha geglo dat die "Raad van kabinette" die soewereine liggaam moes wees en moes fungeer as 'n "superkabinet".[10] In 1982 het Botha sy klem geplaas op die 1977-grondwetlike voorstelle.

Treurnicht se standpunt oor die "nuwe bedeling", so ver terug as 1977, is belangrik. Tydens 'n NP-koukusvergadering op 20 Augustus 1977 het niemand geantwoord toe hy geopper het dat die staatspresident se posisie 'n "stormsentrum" sou word nie (bedoelende dat die "nuwe bedeling" 'n magstryd ten opsigte van dié posisie sou ontketen tussen die onderskeie groepe).[11] Op 15 November 1977 (vóór die 1977-verkiesing) het

Treurnicht ook verklaar dat die sogenaamde "Raad van kabinette" nie 'n "roereier"-kabinet sou wees nie.[12] Volgens Treurnicht het hy besware geopper teen die "Raad van kabinette".[13] In die koukus (1980-1982) het Botha na aanleiding van besware verklaar dat daar nog baie geleentheid sou wees om die saak te bespreek.[14] Dit is na die Presidentsraad verwys, maar die Presidentsraad het nooit terug gerapporteer nie, aldus Treurnicht.[15]

Esterhuyse het voor die NP-skeuring melding gemaak van twee botsende groepe binne die NP, nl. die "fundamentaliste" en die "realiste".[16] Die "fundamentaliste" hou vas aan die tradisionele ideologie van apartheid en die "realiste" het die "meesterplan" van apartheid begin bevraagteken.[17] P.W. Botha het 'n leidende rol gespeel in die "bevraagtekening" van die "meesterplan" en kan beskou word as 'n "realis" vir argumentsonthalwe .

## 3 Hervorming van P.W. Botha in sy vroeë fases

P.W. Botha se bewind was gekenmerk deur aanleuning by 'n breë Suid-Afrikanisme en daarteenoor 'n swygsaamheid om die Afrikaner nasionalisme van 1948 se rassistiese beeld te bevorder en uit te bou. By uitstek is 'n pragmatiese beleid gevolg. Botha wou na alle waarskynlikheid 'n klimaat van samewerking skep sonder om te veel Afrikanersteun te verloor. Botha se pragmatisme het hom aan die een kant oortuig dat klassieke apartheid moreel onverdedigbaar is en aan die ander kant was dit vir hom as tegnokraat, onprakties.[18] Dit het vir Botha en sy raadgewers duidelik geword dat die Afrikaner vanweë politieke en sosiale isolasie, vennote en alliansies dringend benodig het.[19] Die doelwit was 'n breë en veilige blanke magsbasis.[20] Alliansies oor die kleurgrense heen en die gelyktydige handhawing van die eie etniese basis, is gesien as 'n geleentheid vir Afrikaner en blanke oorlewing. Om blanke vrese te stil vir sy "inklusiewe" doelwitte (om steun oor rasgrense te trek), moes 'n "eksklusiewe" filosofie daargestel word.[21] Botha se "Suid-Afrikanisme" sou uitloop op 'n "totale nasionale strategie" met "totale aanslag" as kern vir propagandagebruik.[22]

Botha het met sy bewindsaanvaarding 'n aantal prioriteite gehad, naamlik om sy posisie binne die NP te konsolideer, om die burokratiese raamwerk te herorganiseer vir hervormings wat hy in gedagte gehad het, om die privaatsektor te nader vir 'n "vennootskap" in die beplande hervormingsproses en laastens moes hervorming nie gesien word as 'n teken van "swakheid" nie.[23] Botha het gepoog om die burokratiese raamwerk te organiseer deur middel van 'n aantal maatreëls wat ondermeer die volgende ingesluit het: die aanstelling van bekwame administrateurs, die vermindering van ministeriële departemente (na 22), die sentralisering van besluitneming; die skepping van 'n beheer- en besluitnemingstelsel wat deur "sekurokrate" beheer sou word en laastens moes die dominante rol van die polisie vervang word deur die weermag.[24]

Botha het dit ook in sy beleid nodig geag om die NP as párty se rol in besluitneming af te skaal.[25] Hierdie stap was noodsaaklik geag om hervorming glad te laat verloop. Ten eerste is die kongresse se invloed gereduseer deur omsigtige kontrole oor sake vir bespreking.[26] Vir dié doel is spesiale komitees aangestel wat die kongresagendas moes opstel. Tweedens sou daar 'n onderskeid gemaak word tussen "beleid" en "beginsel".[27] Die kongresse sou oor beginselsake besluit, terwyl die partyleiding dan sou besluit hoe om dit as beleid toe te pas. Derdens is besluit om federale kongresse te gebruik.[28] Die federale kongresse se besluite was nie bindend op die provinsiale kongresse nie, maar dit was so 'n buitengewone gebruik dat dit 'n invloedryke rol gespeel het en verder is die konserwatiewe plattelandse verteenwoordigers van Transvaal numeries uitgeskakel. Vierdens is die NP-kongresse nie voldoende geag om 'n nuwe grondwet goed te keur nie.[29] Die feit dat 'n referendum gehou moes word, het die NP-kongresse se mag geminimaliseer. Laastens is tegnokrate en sekurokrate opgeneem in die kabinet bv. Gerrit Viljoen en Magnus Malan.[30] Hulle was eerder lojaal aan Botha as aan die NP as sulks.

Botha se vroeë hervormingsproses het op twee bene gestaan.[31] Eerstens moes opponente én ondersteuners verwar word oor die hervormer se motiewe en tweedens moes die tydsberekening van elke hervormingsstap, "gedikteer" word deur die sukses van die vorige hervormingsstap.[32] Voorafgaande resep hou nou verband met wat Huntington, 'n politieke

wetenskaplike van die VSA, voorgehou het vir Suid-Afrika.[33] So het Botha op 2 Desember 1980 tydens 'n persoonlike onderhoud vir Treurnicht gesê dat: "Ek (Treurnicht) moet vriendelike geluide teenoor die Kleurlinge maak, om hulle nie in die arms van radikales te dryf nie. By vertroulike vergaderings verduidelik hy (Botha) dan weer aan ons eie mense ...". [34]

Botha se tegnokrate het Huntington se voorstelle nie slaafs nagevolg nie.[35] 'n Lesing wat Huntington in Suid-Afrika gelewer het, het nietemin verpligte leesstof vir Botha se binnekring geword.[36]

Volgens Huntington behoort dit tot die hervormer se wese dat hy dubbelsinnigheid, geheimhouding en misleiding aangaande sy oogmerke moet gebruik.[37] Hy moet die vertroue van sy ou ondersteuners behou, terwyl hy steun uit nuwe oorde werf.[38] Bondgenote en vyande moet van die een omstrede saak na 'n ander omgeruil word om verskillende boodskappe aan verskillende gehore oor te dra.[39] Volgens Huntington moet die hervormer gebruik maak van 'n: "Fabian, step-by-step approach (which) enables the reformer to pacify conservatives by minimising the significance of any one change, like Hitler's territorial demands in Europe, will be the last. Success with each individual reform, on the other hand is facilitated through the use of 'blitzkrieg' tactics. The proposed reform is drafted in relative secrecy; it is revealed to a small group of political leaders whose support for it is galvanised and the reform enacted before its opponents can effectively mobilize and organize themselves to stop it."[40]

Om hierdie hervormingsproses deur te voer, was 'n hoë magskonsentrasie noodsaaklik en in Suid-Afrika was 'n vorm van outokrasie 'n uitweg.[41] Botha het perfek aan hierdie vereistes voldoen. Nie alleen was hy in 'n magsposisie om hervormings deur te voer nie, maar het sy persoonlikheid hom ook daartoe geleen. Wat sy persoonlikheid betref, was hy 'n man van ongeduld, met 'n arrogante outokratiese styl, asook 'n ontsettende kort humeur.[42] Om sy magsposisie binne Suid-Afrika en die NP duidelik te stel, word twee aanhalings van Geldenhuys en Van Wyk hier weergegee: "Sy gesagsposisie is versterk deur die uitvoerende gesag se tradisionele oorheersing van die wetgewende gesag in Suid-Afrika en die NP hoofleier

se haas onaantasbare posisie in sy parlementêre koukus in die Party"[43] en "In die SA politiek is die regeringshoof tradisioneel die hoofartikuleerder van amptelike beleid gegewe sy dominante posisie in die kabinet, parlementêre koukus en die regerende party, tesame met streng partydissipline en -lojaliteit."[44]

Dit is teen hierdie agtergrond wat die breuk in die NP plaasgevind het. Ten eerste was daar die druk van verslegtende ekonomiese toestande en opkomende swart nasionalisme. P.W. Botha se "staatsgreep"[45] en gevolglike bewindsoorname tydens en na die Inligtingsdebakel en bogenoemde faktore, het die konserwatiewes in die NP geïsoleerd gelaat. Mens kan aanvaar dat Botha nie *per se* die NP wou skeur nie[46], maar het fyn beplan vir die moontlikheid van so 'n gebeurtenis. Alhoewel die "groepsgedagte"[47] (van die Afrikaner) 'n sentrale plek inneem in Botha se denke, wou hy en 'n sterk hervormingsgesinde element in die NP en AB (Afrikaner Broederbond), veral die Kleurling betrek by die politieke proses. In die vroeë tagtigerjare (1981-1982) moes dit vir die "hervormers" (Botha en sy kader) asook vir die "behoudendes" (Treurnicht en sy kader), duidelik geblyk het dat 'n skeuring in die NP onvermydelik was. Sentraal in hierdie hele stryd was daar diepliggende ideologiese verskille (en nié bloot semantiese verskille soos wat sommige kommentaar dit wou voorstel nie).[48] Aan die een kant wou Botha hervorm en het hy "magsdeling" gekwalifiseer (die ware doelstellings versluier agter retoriek), terwyl Treurnicht afsonderlike ontwikkeling as ideologiese uitgangspunt gehandhaaf het.

## 4 Skeuring in die NP

Voortekens van 'n botsing tussen Treurnicht en Botha het uitgekristalliseer met die sg. Cravenweekkrisis van 1980.[49] Treurnicht het hom in die Jeppe-kiesafdeling uitgespreek téén deelname van 'n kleurlingspan aan die Cravenweek vir laerskole. Hieroor het Botha hom in 'n sterk verklaring gerupidieer.[50] Na alle waarskynlikheid was verhoudings tussen blankes en Kleurlinge prioriteit by Botha en verder was daar 'n toer van die Britse "Leeus" op hande. Nadat Treurnicht voor die keuse van bedanking of neerlegging by partybeleid gestel is, het hy laasgenoemde uitweg gevolg.[51] Hierdie botsing was 'n voorspel tot 'n

latere en finale breuk. Dit sou later blyk dat die grondliggende ratio vir ongedurigheid tussen Treurnicht en Botha hulle onderskeie botsende interpretasies van die grondwetlike voorstelle van 1977 was.[52] Botha en Treurnicht het ideologies sowel as strategies (hoe om ideologie toe te pas) dramaties verskil.

Volgens Treurnicht het dr. Jan Grobler (hoofinligtingsbeampte van die NP en nuwe redakteur van Nat '80), se hoofartikel in Februarie 1982 se Nat '80, gehelp om sake na 'n punt te dryf.[53] Een stelling, aldus Treurnicht, het gevra vir nadere kwalifisering.[54] Hierdie stelling was: "Dat dit net logies is dat daar in dieselfde land nie meer as een regering kan wees nie."[55] Geen deur was oopgelaat dat verskillende volke met hulle eie lande en hulle eie regerings kan "afstig" nie, aldus Treurnicht.[56] Volgens die Nat '80 is dit verder noodsaaklik dat: "die bevolkingsgroepe wat dieselfde land bewoon, in die besluitnemingsprosesse van daardie land deel moet hê."[57] Vir Treurnicht het dit 'n eenheidstaat onder één veelrassige regering beteken.[58]

Op 8 Februarie 1982 het Treurnicht vir Grobler geskryf en gevra vir die kwalifikasie van sekere stellings. Nadat Grobler vir Botha gaan spreek het, het hy 'n week later as volg gereageer: "om te veronderstel dat ministers wat gemeenskaplike terreine dek, vir ewig eksklusief blank sou bly", 'n foutiewe interpretasie van die 1977-voorstelle "lyk" te wees.[59]

Ná 'n berig van Rapport op 21 Februarie 1982 dat Treurnicht beswaar aangeteken het, het Botha die volgende dag sy ministers byeengeroep.[60] Botha gee in dié spesiale kabinetsitting sy vertolking van "een regering" en stel dat hy 'n verklaring opgestel het waarop hy Treurnicht se reaksie gevra het.[61] In sy verklaring is "gesonde magsdeling" gelyk gestel aan medeverantwoordelikheid.[62] Treurnicht, Hartzenberg, F.W. de Klerk en Gerrit Viljoen het beswaar gemaak teen die gebruik van die begrip "magsdeling".[63] Na 'n heftige debat het Botha die vergadering verlaat met die woorde: "come hell or high water!".[64]

In sy verklaring wat aan die pers uitgereik is, het Botha gestel dat die NP se begrip van "magsdeling" van die PFP (Progressiewe Federale Party) s'n verskil en verder streef die PFP 'n eenheidstaat na.[65] Voorts het

die verklaring gelui: "Maar vir ons is die begrip beraadslaging en medeverantwoordelikheid wel 'n gesonde vorm van magsdeling, sonder verkragting van die beginsel van selfbeskikking. Derhalwe verkies ons die begrip medeverantwoordelikheid".[66] Botha het gevolglik die Nat '80-artikel in die openbaar verdedig.[67] Hy het dus effektief 'n "gekwalifiseerde" vorm van magsdeling ondersteun.[68]

Op Woensdag 24 Februarie het seker dié belangrikste koukusvergadering in die NP se bestaan plaasgevind. Te oordeel aan Treurnicht het albei NP-faksies voor die koukus "gesprek" gevoer.[69] Treurnicht het in 'n spreekbeurt magsdeling en gemengde regering verwerp.[70] Botha het op 'n stadium met 'n voorbereide toespraak opgestaan en "gesonde magsdeling" toegelig deur te sê dat hy nie dieselfde betekenis daaraan heg as die PFP nie.[71] Verder het Botha verklaar dat daar nie 'n soewereine parlement vir die Kleurlinge geskep kan word nie, dat daar net een sentrale regeringsgesag kan wees, alhoewel daar verskeie regeringsinstrumente kan wees.[72] Treurnicht het hierna gevra om 'n verduideliking, aangesien hy glo aan afsonderlikheid.[73] Hierna het Botha gesê dat die saak in die kabinet uitgeklaar is,[74] maar sou later in 'n gesprek met Hartzenberg erken dat Treurnicht én Hartzenberg besware in die kabinet geopper het.[75]

Na verdere gesprekvoering, het Fanie Botha 'n goed deurdagte mosie van vertroue ingedien. Hierin was vertroue en ongekwalifiseerde ondersteuning in die leierskap en vertolking van Nasionale Party-beleid deur P.W. Botha uitgespreek.[76] Dit was 'n oorwinning vir die P.W. Botha-kamp toe die mosie aanvaar is met 100 stemme teen 22.[77] Treurnicht het toe gesê dat hy net in die kabinet kan bly as die eerste minister en sy eie gewete hom dit toelaat.[78] Toe hy uitloop, het Botha hom toegesnou: "Loop! Loop na Jaap Marais en Hertzog want dit is mos waarheen jy nou gaan!"[79] Die uitgewekenes was 8 dae gegun om te konformeer of dissiplinêre stappe sou teen hulle toegepas word.[80]

Die skeuring sou feitlik finale bevestiging kry met die Transvaalse hoofbestuursvergadering op 27 Februarie 1982, in die Van der Hoffsaal te Pretoria.[81] In dié vergadering het Treurnicht die "storie" dat hy nooit in die kabinet beswaar gemaak het nie, die nek ingeslaan en het verklaar

dat dit oor magsdeling en gemengde regering gaan en dat hy nie vir Botha kan steun nie.[82] Hierna het Botha op die been gekom en verwys na die kwessie van gesamentlike kabinetsbesluitneming en gesê dat ministers hulle moet neerlê daarby. Hy het verder gepleit vir 'n regverdige bedeling vir die Kleurling en versoek verder die aanwesiges se lojaliteit teen die "opstandelinge".[83] Vir F.W. de Klerk het dit gegaan oor dissipline en daar kon net een kaptein wees.[84]

Nadat die vergadering vyf ure aan die gang was, is die hoofbestuur gevra om te stem oor die voorstel van F.W. de Klerk. Dit het as volg gelui[85] : Die hoofbestuur van die Nasionale Party van Transvaal glo dat die beste belange van Suid-Afrika vereis dat die maksimale eenheid van die Nasionale Party bewaar moet word, spreek sy vertroue en volle steun aan die eerste minister uit oor sy leiding, sowel as die interpretasie van die NP se beleid, aanvaar die eerste minister se vertolking en toeligting van die begrip medeverantwoordelikheid as 'n vorm van gesonde magsdeling sonder verkragting van die beginsel van selfbeskikking, voorts bedank die hoofbestuur die eerste minister vir sy beklemtoning van die onaanvaarbaarheid van die PFP se begrip van magsdeling in 'n eenheidstaat en vir sy versekering soos vervat in sy verklaring van 22 Februarie dat daar ook binne die NP beraadslaag sal word vir die voorstelle van die Presidentsraad. Hierdie mosie is aanvaar met 'n meerderheid van 172 stemme teenoor 36.[86]

'n Tweede mosie wat aanvaar is met 141 stemme teen 33, het ingehou dat die "opstandelinge" tydelik geskors is uit hulle ampte en moes konformeer voor Woensdag 3 Maart 1982 om 11h00.[87] Treurnicht het hierin (moontlik simbolies) vir Botha die hand gegee.[88] Mens kan aanvaar dat P.W. Botha se teenwoordigheid in vlees by die vergadering 'n belangrike rol gespeel het in die swaai van die "skaal" ten gunste van homself.[89] Ses van die 22 "wegbrekers" het teruggekeer tot die NP se geledere, maar die 16 volksraadslede wat die "stryd" volgehou het se lidmaatskap van die NP is op 3 Maart op 'n koukusvergadering opgehef.[90] Hiervandaan sou die KP spoedig sy ontstaan vind.

5 Stigting van die KP

Die stigtingsvergadering van die KP was 'n emosiebelaaide een. Dit was ook as volg vergelyk: "Not even a rugby test at Loftus Versfeld would have matched the emotion of the gathering".[91] Vir hierdie belangwekkende "geboorte" van 'n nuwe regse party, was daar tussen 8 000 en 10 000 mense byeen in die Skilpadsaal in Pretoria op 20 Maart 1982.[92] Op dié dag is die NP-"rebelle", die NKP (Nasionale Konserwatiewe Party) van Connie Mulder en die AET (Aksie Eie Toekoms) van Alkmaar Swart, verenig.[93] Buite die Skilpadsaal het groot baniere, miniatuur landsvlae en kosstalletjies 'n gees van feesviering geskep.[94]

Vier dae later het J.S. Liebenberg as volg gerapporteer oor die "gevoelvolheid" wat geheers het in die Skilpadsaal: "Saterdag se verrigtinge in die Skilpadsaal, Pretoria, het tog maar 'n warm gevoel om die hart veroorsaak. En dit is juis wat van die Konserwatiewe Party van dr. A.P. Treurnicht 'n faktor maak om mee rekening te hou."[95] 'n Mens kan saamstem met die konstatering dat alles moontlik vermag is om die indruk te vestig dat 'n nuwe "volksbeweging" begin is - dat die volk aan die "beweeg" is.[96]



Treurnicht se toespraak is telkens met oorverdowende applous begroet en daar was ses keer in die loop van sy toespraak 'n staande ovasie. Daar is uitermate opgewonde geraak oor die volgende stellings: "Daar is vir 'n volk 'n verskil tussen Christelike nederigheid en 'n gebrek aan ware manlikheid, of 'n houding van ekskuus-dat-ek-lewe en ekskuus-dat-ek-blank is" en sy waarskuwing dat hulle nie afgedreig moes word met die bedoeling om toegewings op beginsels en op selfbeskikking te maak nie.[97] Om presies 12h30 is die KP gestig en op dié tydstip is die stigtingsaksie van die nuwe party met dawerende gejuig goedgekeur.[98]

Treurnicht het ook tydens hierdie vergadering aangedui dat daar 'n herlewing van die politieke "hart" van 'n groot deel van die Afrikanervolk was.[99] Volgens hom was daar ook 'n behoefte aan die saamsnoering van konserwatiewe blankes.[100] Hierdie rondspeel met die terme "Afrikanervolk", "Engelssprekende vriende" en "konserwatiewe blankes", is een wat die KP tot op datum (1991) nog nie kon oplos nie.

Dit hou net in dat die KP graag hulself wil sien as 'n eksklusiewe Afrikanerparty, maar besef dat daar Engelssprekendes is wat hulle ook tuis voel by die KP. In realiteit kan die KP ook nooit met Afrikanersteun alléén die mas opkom nie. Problematies vir die KP is dat hulle soms in onduidelike definiërings verval. Treurnicht het in 'n onderhoud toegegee dat hulle nog 'n term soek om die KP-ondersteuners (wat hoofsaaklik Afrikaners is, maar ook Engelssprekendes insluit) te "beskryf".[101] Die KP was in 1987 egter in hoofsaak 'n "Afrikaner"-party.

Treurnicht het tydens die stigtingsvergadering die statuur en gerespekteerde beeld van die KP op 'n stewige grondslag geplaas, deur telkens daarop te wys dat die KP nie ontwrigtend wil inwerk op die demokratiese verloop van regering in Suid-Afrika nie.[102] Volgens hom sou die KP nie "boikotters wees waar ons land se belange, sy veiligheid en welsyn op die spel is nie" en verder kon die regering "op ons reken waar die verdediging en goeie naam van ons land, en ons welvaart op die spel is."[103] Die 1977 beeld wat die NP gehad het, het ook deurgeslaan in die uitsprake van Treurnicht op die KP-stigtingsvergadering. Aan die een kant sou hulle nie rassiste wees nie, maar volksnasionalisme se voortbestaan sou voorop gestel word. So het Treurnicht gestel: "Ons sal nie rassehaat stook nie, maar ons weier om ons volksnasionalisme te laat beswadder as rassisme of as 'n struikelblok vir gesonde mense- of volksverhoudinge."[104] Verder het hy gestel: "Ons is werklik moeg vir die soort menseverhoudings waarin ons volkskap en identiteit óf beledig óf ondermyn word" en "Ons is nie van plan om blankes se identiteit of politieke beheer in gevaar te stel nie, en sal ook nie duld dat mense onder ons vlag ander volke en groepe se regte ondermyn nie."[105]

Wat selfbeskikking betref, het Treurnicht dit gekoppel aan afsonderlike voortbestaan.[106] So het hy gesê dat: "Ons aanvaar die volkereverskeidenheid van Suid-Afrika met dankbaarheid en ons identifiseer graag ons eie volk se besondere identiteit, sy reg op afsonderlike voortbestaan en sy reg op selfhandhawing náás ander volke en gemeenskappe".[107] Verder het hy gesê dat "ons" politiek basies volkspolitiek is en "ons" politiek onvervreembaar deel is van "ons" volk se breë kultuurlewe[108] en dat maatskaplike integrasie nie toegelaat kon

word, terwyl daar dan nog gehoop word op politieke beheer vir die blanke nie.[109] Volgens Treurnicht moes daar weer na "gesamentlike besluitneming" gekyk word. Volgens hom was daar baie omstandighede waar verteenwoordigers van verskillende volkere moet praat en tot ooreenkoms moet kom, maar wanneer daar verskil van mening is, dan word dit 'n vraag wie in die meerderheid is en wie die deurslag gee. [110]

'n Belangrike punt vir die KP was dat hulle staan vir: "'n Billike geografiese ordening as die basis vir afsonderlike politieke uitlewing van verskillende volke en groepe, as waarborg vir eie vryheid en as bolwerk teen integrasie en teen 'n vernietigende magstryd tussen volke en groepe."[111] 'n Verdere kardinale punt was dat die KP dit beskou as "absoluut noodsaaklik dat elke volk sy eie politieke strukture en gesagsinstellings moet hê".[112]

Oor swartes het Treurnicht op 20 Maart 1987 die volgende te sê gehad: Nasionale state moet tot onafhanklikheid gelei word, maksimale ekonomiese ontwikkeling moet as grondslag dien vir maksimale vestiging van die eie burgers binne die eie staat, daar moet 'n balans wees tussen die ontwikkeling in die nasionale state en die ontwikkeling van daardie burgers wat hulle in blanke gebiede bevind - dit beteken die voorsiening van plaaslike besture in swart woongebiede binne blanke gebied moet nie lei tot politieke ontkoppeling met die nasionale state nie.[113] Volgens Treurnicht moet Kleurlinge as gemeenskappe van blankes onderskei word en hulle politieke uitlewing kan dus nie in en deur dieselfde strukture as dié van blankes geskied nie. Die KP se standpunt is dat hulle derhalwe hulle eie kieserslyste, eie plaaslike besture, eie parlementêre verteenwoordiging en eie regeringsinstellings op die grondslag van eienaarskap vir grond in hulle eie geografiese verbintenis moet hê.[114] Dan het Treurnicht ook verklaar dat die KP gemengde regering verwerp op plaaslike, streeks- en sentrale regeringsvlak, maar het die noodsaaklikheid van skakeling, oorlegpleging en koördinasie op bepaalde vlakke erken.[115]

6 Kommentaar op die nuut gestigde party

Die steun wat die Treurnicht-party kon kry moes, aldus Die Vaderland,

nie onderskat word nie, en verder: "Die jongste algemene verkiesing (1981) het 'n regse steun opgelewer wat dié mening bevorder. Die regse elemente het eindelik 'n leier van goeie formaat gekry in dr. Treurnicht en daar moet aanvaar word dat baie wat in die verlede nog gehuiwer het, hulle nou by hom sal skaar".[116] Vanaf nie-regeringsgeledere het dr. Alex Boraine van die PFP dié aangeleentheid as volg gesien: "Die Nasionale Party is nie net 'n politieke party nie - dit is 'n beweging van Afrikaner nasionaliste. As dr. A.P. Treurnicht se party groei, soos ek dink dit sal, kan dit moontlik die amptelike opposisie word."[117] Stadler se mening was dat in die geval van 'n stembusoorwinning, Treurnicht met dieselfde probleme te kampe sal hê as die huidige regering - die KP sal ook met internasionale druk te kampe hê en sal ook soos die NP ongewilde besluite moet neem.[118] In Augustus 1982, tydens die KP se eerste jeugkongres, kon Treurnicht getuig dat die KP reeds oor 1 085 takke, asook oor afdelingsbesture in 90 kiesafdelings beskik.[119]

7 <u>Samevatting</u>

Vanweë politieke en ekonomiese faktore het die regse groepering in Suid-Afrika gegroei aan die begin van die tagtigerjare. Hierdie omstandighede, asook verskil in ideologiese uitgangspunte tussen P.W. Botha en A.P. Treurnicht wat hoofsaaklik gewentel het om die begrip "magsdeling", het gelei tot skeuring in die regerende Nasionale Party. Die gevolg was dat 'n nuwe party (wat hoofsaaklik Afrikaner nasionalisties gesentreerd was), gestig is op 20 Maart 1982. Hierdie nuwe party was die Konserwatiewe Party en hulle sou deelneem aan die 1983-referendum (alhoewel nie as party as sulks nie), asook aan tussenverkiesings waar hulle besonder goed gevaar het. Hulle rol in die algemene verkiesing van 1987, hulle vertolking van Afrikaner nasionalisme, asook strydpunte en beleid deur hulle gestel in dié verkiesing, sal ondersoek word.

## 8 Voetnote

1. T.R.H. Davenport : South Africa, A Modern History, p. 417.
2. Ibid., p. 418.
3. B. Lapping : Apartheid, A History, p. 216.
4. Ibid.
5. C. Legum : "The End of Apartheid", Washington Quarterly, vol. 5, nr. 1, Winter 1983, p. 173.
6. South African Institute of Race Relations : Survey of Race Relations in South Africa, 1982, p. 49.
7. Ibid.
8. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
9. Ibid.
10. Ibid.
11. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, pp. 18-19.
12. Ibid., p. 22.
13. Ibid., p. 24.
14. Ibid., p. 25.
15. Ibid.



16. W.P. Esterhuyse : Die Pad van Hervorming, Beskouinge oor die noodsaaklikheid van strukturele hervorming in Suid-Afrika, p. 51.
17. Ibid., pp. 51-52.
18. B. Pottinger : The Imperial Presidency : P.W. Botha, the first 10 years, p. 72.
19. Ibid., p. 73.
20. Ibid.
21. Ibid., p. 74.
22. Ibid., p. 75.
23. Ibid., p. 17.
24. Ibid., p. 35.
25. Ibid., p. 57.
26. Ibid.
27. Ibid., p. 59.
28. Ibid., p. 60.
29. Ibid., p. 61.
30. Ibid.
31. Ibid., p. 78.

32. Ibid.
33. E. Rhoodie : PW Botha, The Last Betrayal, p. 131.
34. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 47.
35. B. Pottinger : The Imperial Presidency : P.W. Botha, the first 10 years, p. 79.
36. E. Rhoodie : PW Botha, The Last Betrayal, p. 131.
37. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 7.
38. Ibid.
39. Ibid.
40. Ibid.
41. E. Rhoodie : PW Botha, The Last Betrayal, p. 132.
42. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 60;
    P.J. Cillié : Tydgenote, p. 20;
    F.A. van Jaarsveld : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 25-07-1990;
    W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
43. D. Geldenhuys en K. van Wyk : "Die Groepsgebod in P.W. Botha se Politieke oortuigings", Publikasiereeks van RAU, 1987, p. 1.
44. Ibid., p. 46.
45. E. Rhoodie : PW Botha, The Last Betrayal, p. 21.
46. B. Pottinger : The Imperial Presidency : P.W. Botha, the first 10 years, p. 50.
47. D. Geldenhuys en K. van Wyk : "Die Groepsgebod in P.W. Botha se Politieke oortuigings", Publikasiereeks van RAU, 1987, p. 46.
48. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989;
    W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
49. A. Ries en E. Dommisse : Broedertwis, p. 9;
    D. de Villiers en J. de Villiers : PW, p. 173.
50. D. de Villiers en J. de Villiers : PW, p. 173.
51. Ibid., p. 175.
52. Africa Contemporary Record, vol. xivB, p. 762;
    A. Ries en E. Dommisse : Broedertwis, p. 4.
53. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 71.
54. Ibid.
55. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 45.

56. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 71.
57. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 45.
58. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 71.
59. Ibid.;
R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 45.
60. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, pp. 71-72.
61. D. de Villiers en J. de Villiers : PW, p. 190;
A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 72.
62. Ibid.
63. Ibid.
64. Ibid.
65. D. de Villiers en J. de Villiers : PW, p. 190.
66. Ibid.
67. Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31653.
68. Ibid.
69. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, pp. 73-76.
70. Ibid., p. 74.
71. Ibid.
R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 47.
72. Ibid.
73. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 74.
74. Ibid., p. 75.
75. Ibid., p. 82.
76. T.R.H. Davenport : South Africa, A Modern History, p. 452;
Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31653.
77. Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31653.
78. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 72.
79. Ibid.

80. Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31655.
81. Ibid.;
A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 78.
82. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 79.
83. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 53.
84. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 79.
85. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 54;
A. Ries en E. Dommisse : Broedertwis, p. 154.
86. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 54.
87. Ibid.;
A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 80.
88. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 80.
89. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989;
90. R.G. Claassens : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika, M.A.-verhandeling, UOVS, 1984, p. 56;
A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 82;
Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31653.
91. The Star, 22-03-1982, p. 3.
92. Rapport, 21-03-1982, p. 1.
93. Keesing's Contemporary Archives, vol. 28, 20-08-1984, p. 31653.
94. Sunday Express, 21-03-1982, p. 1.
95. Die Vaderland, 23-03-1982, p. 12.
96. Rand Daily Mail, 20-03-1982, p. 5.
97. Die Transvaler, 22-03-1982, p. 4.
98. Ibid.
99. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 86.
100. Ibid., p. 87.

101. A.P. Treurnicht : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 06-08-1990.
102. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 89.
103. Ibid.
104. Ibid.
105. Ibid.
106. Ibid., p. 91.
107. Ibid.
108. INEG, K447 : A.P. Treurnicht: Toespraak, KP-Partystigting, 20-03-1982.
109. Ibid.
110. Ibid.
111. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 91.
112. Ibid., p. 92.
113. INEG, K447 : A.P. Treurnicht : Toespraak, KP-Partystigting, 20-03-1982.
114. Ibid.
115. Ibid.
116. Die Vaderland, 16-03-1982, p. 10.
117. Die Burger, 16-03-1982, p. 3.
118. The Citizen, 22-03-1982, p. 3.
119. Beeld, 03-08-1982, p. 9.

# HOOFSTUK 3

# DIE STRYDPUNTE IN DIE VERKIESING VAN 1987

## 1 Die KP ontwikkel van 1982 tot 1986 in 'n "waarde-georiënteerde beweging"

### 1.1 "Waarde-georiënteerde beweging"

'n Segment van die Afrikanervolk, na alle waarskynlikheid tussen 40% en 50% daarvan wat polities regs op die politieke spektrum staan, het in 1987 vir die KP gestem.[1] Hierdie regse gesindheid het alreeds na vore getree tydens die 1981-algemene verkiesing toe die HNP sowat 200 000 stemme getrek het. 'n Regse swaai was alreeds waarneembaar vanaf 1977 en grafies toon hierdie regse swaai 'n stygende kurwe vanaf 1977.[2] Met die skeuring van die NP oor die magsdeling-konsep in 1982, het hierdie kurwe 'n verskerpte styging getoon. Vanaf 1982 tot 1986 het die KP, wat in hoofsaak hierdie kurwe verteenwoordig, ontwikkel in 'n "waarde-georiënteerde beweging". Ekonomiese en politieke faktore was die oorsaak van hierdie mobilisasieproses.

Die Afrikanersegment wat deur die KP verteenwoordig word, is deur die bourgeoisie-tegnokratiese NP-regering vanaf die begin-tagtigerjare staatsbeskerming op byvoorbeeld ekonomiese en politiese gebiede ontsê.[3] Vanaf die middel-tagtigerjare, is die regse Afrikanersegment se persepsie van bedreiging verhoog deurdat apartheid op verskeie vlakke van die gemeenskapslewe verwyder is. Die regse segment se selfbewussyn is ook verhoog, aangesien die wegneem van apartheid gesien is as omgekeerde diskriminasie. Groepskohesie is bevorder deur sekere strukturele beperkings en ekonomiese faktore, baie daarvan reeds vóór 1982.

Vanweë die persepsie dat hy 'n bedreigde kulturele segment is, het die KP homself gemobiliseer en dit kan vertolk word as 'n "waarde-georiënteerde beweging". Hierdie kollektiewe aksie het as oortuiging of "geloof" 'n hersamestelling van waardes in die vooruitsig gestel. Hierdie waardes is ondermeer: dat blanke opperheerskappy moet voortduur, d.i. die herstel van die blanke soewereiniteit, behoud van suiwer blanke woongebiede, d.i. die streng toepassing van die

groepsgebiedewet en die behoud van volksuiwerheid, d.i. bv. die herinstel van die wet op gemengde huwelike. Die einddoel van die KP is die daarstel van die ideologie of "geloofsisteem" van partisie. Met die ontwikkeling in 'n "waarde-georiënteerde beweging", het die KP uitgeloop op 'n kultuursegment onder beleëring wat onder meer glo dat die blanke bedreig word op politieke, ekonomiese en sosiale gebiede.

Die regsgesinde blankes was so besorg oor die groei van kleurblinde liberalisme, dat hulle die KP gestig het.[4] Vóór die 1987 algemene verkiesing, is dit gestel dat die KP in die vyf jaar van sy bestaan gegroei het van 'n pasgebore kuiken tot een van die belangrikste politieke partye in die Suid-Afrikaanse politiek.[5] Dit was duidelik dat daar reeds vóór die 1981-algemene verkiesing merkbare weersin in NP-geledere was, veral onder Afrikaanssprekende ondersteuners, vandaar die ongeveer 200 000 stemme wat die HNP getrek het. Hierdie gevoel van weersin teen politieke en sosiale integrasie, het homself ook gemanifesteer in die groei van die KP.[6]

Dit is van belang om te let op die wese van die KP as 'n "waarde-georiënteerde beweging", m.a.w. die waardes waaraan die KP uitgeken kan word. Uiteraard sal hier gelet word op die uitsprake van die KP. In 'n onderhoud met Norman West in 1988, het mnr. Koos van der Merwe, KP-LV, hom as volg uitgelaat oor Afrikaner nasionalisme: "I am an Afrikaner, an Afrikaner nasionalist. That means I represent those whites and the other language groups of whites who associate with them. We are proud of our heritage and we would like to maintain our own cultural heritage and our own community life."[7] 'n KP-ondersteuner, prof. I.J. van der Walt laat hom as volg oor die KP en Afrikanerskap uit: "Afrikanerskap in die betekenis waarin ons dit al die jare geken het, word op ondubbelsinnige wyse beliggaam in die KP. Die leuse is: 'Vryheid met geregtigheid'. Dit beteken niemand anders se regte mag vervreem word nie. Maar die eie reg sal met die gees en met die liggaam verdedig word tot die dood toe."[8]

Volgens prof. J.H. Coetzee, vind die KP ten nouste aansluiting by die anti-Bantoe en anti-Britse politieke gesindheid wat onder die Kaapse oosgrensboere ontstaan en gegroei het.[9] Teen hierdie agtergrond word

die KP se onderliggende vrees vir die verlies van die Afrikaner se volkssoewereiniteit en -identiteit op politieke gebied, tesame met sosiale en etniese grense (beklemtoon met beweerde Bybelse verantwoording en religieuse beladings), verstaan.[10] Tydens die KP se Federale Kongres in Oktober 1986, het Treurnicht hom uitgelaat oor die Bybelse verantwoording en gesê dat God mense in volke opgedeel en grense bepaal het.[11] In dié verband het hy verwys na Deuteronomium 32 vers 8. Hy het voortgegaan deur dit te stel dat God aktief is by die bestaan en grense van volke.[12] In 1989 het Treurnicht dit gestel dat, volgens Genesis 10, Genesis 11 vers 1 tot 9, Deuteronomium 32 vers 8 en Handelinge 17 vers 26, die veelheid van nasies of volkeverskeidenheid en hulle vestiging in verskillende woongebiede, volgens die "voorsienige bestel van God" plaasgevind het. Hy het voortgegaan deur te sê dat dit in wese afsonderlike ontwikkeling is.[13]

Tydens 'n vergadering in die verkiesingsveldtog van 1987, het Treurnicht die teologiese fundering van partisie as volg gestel: " .....that Apartheid had occured under the 'supervision of God' and that it was not Apartheid that had failed but the NP's failure to see it through to its practical and theological conclusion'. My Bible tells me that God was responsible for the division of people. It is not a coincidence and not a sin."[14] In 'n brief aan die Patriot kort na KP-partystigting, het Ben Vorster die volgende beroep op die redaksie van die Patriot gedoen: "U word geroep om die toekomspad van ons blanke volk weer duidelik en helder te stel. Beslag moet andermaal gegee word aan die strewes en ideale van 'n Christenvolk ".[15]

1.2 Positiewe KP-groeikoers

Sedert die KP se stigting op 20 Maart 1982, het die party aan 'n reeks verkiesings deelgeneem en verrassend goed gevaar.[16] KP-opponente het telkens gesê dat die KP 'n plafon bereik het, om dan by 'n volgende tussenverkiesing gelyk te gee dat die plafon gelig is.[17] Daar was 'n duidelike aanduiding dat die neiging onder Afrikanerkiesers was om weg te swaai vanaf die NP (wat 80% Afrikanersteun in die sewentigerjare ontvang het), na die KP en die HNP.[18] Gesamentlik is die KP en HNP se regse krag gedemonstreer deur die NP in 1982 verby te steek in veilige

NP-kiesafdelings bv. Germiston-Distrik (prov.)[19] en Bothaville (prov.). NP-verlies aan steun was in 1983 in die Waterberg-kiesafdeling 54%, maar die algemene verlies het gewissel tussen 20% en 30%.[20] In 1984 het die KP die NP se meerderheid in Primrose verminder tot 748. Dit verteenwoordig 'n regse swaai van 20,33% . 'n Sterk regse swaai sou volg in 1985 in die kiesafdelings Vryburg (14.96%) en Betlehem (18.16%), terwyl die HNP in Sasolburg, waar die KP teruggestaan het, 'n regse front-swaai van 17.27% bewerkstellig het.[21] Volgens prof. Dirk Laurie kan dit billik aanvaar word dat die NP soos volg steun na regs (hoofsaaklik aan die KP) afgestaan het tydens die talle tussenverkiesings (parlementêr sowel as provinsiaal): 35% van 1981 se NP-kiesers op die Transvaalse platteland, 30% van die Witwatersrandse nywerheidsgebiede, 27% in die res van Transvaal, die Vrystaat en Natal en 22% in Kaapland.[22]

Hierdie groei van die KP wat merkbaar was tydens tussenverkiesings, is deur die NP-pers misken. Volgens Treurnicht, het die Afrikaanse pers en sommige koerante van die Engelse pers, sedert die KP se stigting, afgeskop met 'n kampanje van misleidende meningspeilings.[23] Hierdie peilings is op 'n gereelde basis gebruik om lesers te oortuig dat die KP met 'n blitsige wegspring uit die blokke is toe dit 15% steun gehad het, net om na vyf jaar terug te sak tot 14.2%. Hierdie koerante het voortgeborduur met dié onbetroubaarhede, ten spyte van KP-oorwinnings wat hierdie meningspeilings weerlê het.[24] Die nagevolge van implementering van die nuwe grondwet was weerspieël in die KP se groei ten koste van die NP vanaf 1983.[25]

Ten spyte van pogings deur die NP om die swaai na regs (en dus by implikasie die KP) dood te swyg, het die KP vanuit sy oogpunt die uitslae van 10 tussenverkiesings in Transvaal sedert KP-stigting, se totale gepubliseer.[26] Hiervolgens is die KP-totaal 45 749, die HNP-totaal 8063 en die NP-totaal 53 182. Wanneer die NP en KP se totale bymekaar gevoeg en tot 'n persentasie bereken word, beskik die KP oor 46.24% steun. Wanneer die KP en HNP gekombineer word en verwerk word tot 'n persentasie, het die regses reeds in Transvaal 'n meerderheid van 50.29%.[27]

Die Volksblad se opsomming van die 34 tussenverkiesings wat landswyd plaasgevind het sedert die KP se stigting, tot die 1987-algemene verkiesing, toon eweneens dat die KP homself stewig laat geld.[28] In totaal, aldus Die Volksblad, is 155 091 stemme uitgebring vir die NP, 83 492 vir die KP en 24 133 vir die HNP. Die totale stemme vir die twee regse partye is dus 107 625. Persentasiegewys het die NP 47.83% van die totale stemme uitgebring verwerf, die KP 25.59% en die HNP 7.4%, wat weer eens vir die regse stem 'n formidabele 32.99% gee. Hierdie mate van regse steun stem ook ooreen met die ongeveer 27% steun wat die KP in die 1987 algemene verkiesing geniet het.[29] Om te reken dat die KP se steun vanaf 1982 gestagneer of verswak het, is om empiriese bewyse te ontken.

## 2 Strydpunte uitgelig deur die KP in die verkiesing van 1987

### 2.1 Inleiding

In 1987 moes die KP "baie ernstig bewys" dat hulle 'n party is met 'n toekoms, aldus dr. P. Mulder, KP-LV. Volgens hom was die breë doel dat die KP verder moes bewys dat hulle "'n sterk party is en dat ons eendag die land kon oorneem en die potensiaal het daarvoor".[30] Politieke partye neem deel aan verkiesings om die steun van die meerderheid kiesers te probeer verkry. Met hierdie doel voor oë, het die KP die 1987-verkiesing benader. Tydens die Federale kongres van die KP in Oktober 1986 het Treurnicht verklaar: "Die KP veg om te wen en hy veg om die meerderheidsteun van die blanke kiesers agter hom te verenig in 'n regse beweging wat oor Suid-Afrika moet spoel en wat 'n ander regering aan bewind moet stel en wat 'n ander beleid sal toepas in Suid-Afrika."[31]

Wanneer 'n verkiesingsveldtog beplan word, is daar sprake van strydpunte. Strydpunte is 'n groot mate wedersydse kritiek tussen die regerende party en opposisieparty(e). Die feit dat die KP nie in 1987 kon staatmaak op steun van ('n) groot koerant(e) of die SAUK nie, het dit moeilik gemaak vir die KP om hulle verkiesingsveldtog op groot skaal te voer en hulle moes dus in 'n groot mate staatmaak op plakkate, pamflette en die omset van die Patriot.[32] Dr P.Mulder sê ook dat: "omdat jy die media nie beheer nie, kan hulle die agenda van die verkiesing tot 'n groot hoogte bepaal".[33] Dit is moeilik om die kieser

te oortuig, want die man op straat reageer en stem dus soos hy sake "vandag" ervaar. Die KP moes dus hulle party se toekomsbeeld "verpresenteer" aan die kieser. Projeksies moes op so 'n wyse oorgedra word aan die kieser dat, alhoewel hy vandag voel dat hy nog nie deur 'n swart regering regeer word nie, hy nogtans besef dat sy "kruisie" bepalend is om wel so 'n strukturele verandering te verhoed.[34] Dr. P. Mulder sê: "jy moes mense oortuig dat die magsdeling, wat nou 'n onskuldige een of twee gekleurdes betrek, uiteindelik onafwendbaar moet lei na 'n herhaling van die Rhodesiese-situasie, waar uiteindelik dan die getalle van so 'n aard is dat jy as blanke minderheid in Suid-Afrika, swart meerderheid moet aanvaar."[35]

Die aard en omvang van strydpunte en watter spesifieke strydpunte na vore sou tree in die verkiesingsveldtog, sou met die verloop van die tydperk voor die verkiesing vanself uitgewys word. Vanuit die regerende NP se kant is vroeg reeds duidelik gemaak wat volgens die regering die strydpunte sou wees. Dit sou blyk uit die aankondiging van die voormalige Staatspresident, mnr. P.W. Botha, op 30 Januarie 1987 tydens die opening van die parlement.[36] Volgens mnr. Botha was die strydpunte die volgende: 'n verenigde Suid-Afrika teen die gees van rewolusionêre aanstigting vanuit die buiteland, verset en weerstand teen onbillike en ongevraagde buitelandse inmenging in die RSA se huishoudelike aangeleenthede, voortgesette onderhandeling en oorlegpleging, om met die uitskakeling van geweld 'n stabiele en demokraties-grondwetlike Suid-Afrika te bou en verenigde optrede vir die bestendiging van ekonomiese welvaart. Die vier belangrikste strydpunte het gewentel om die volgende vier sake: ekonomie, veiligheid, selfbeskikking en gemeenskapslewe. Tydens hierdie verkiesingsveldtog, wat buitengewoon lank was, is daar menigte belangrike sake aangesny wat deur hierdie strydpunte omsluit word.[37] Mnr. Koos van der Merwe, KP-LV en -Inligtingshoof, stem saam dat ekonomie, veiligheid, en groepsgebiede (gemeenskapslewe) , van die vernaamste strydpunte was.[38] Amptelik het die KP in April 1987 die blanke kiesers deur sy "Toekomsplan" die waarborg probeer gee vir volwaardige selfbeskikking, ekonomiese groei, orde en stabiliteit en 'n volwaardige eie gemeenskapslewe.[39]

## 2.2 Ekonomie

Daar is 'n verskil van mening oor die impak, al dan nie, van die ekonomie as strydpunt. Dit is egter in die verkiesing deur die KP uitgebuit as 'n belangrike strydpunt.[40] Onder ekonomiese strydpunt verstaan die KP die verarming van die land en in die besonder van die blanke.[41] Ekonomiese strydpunte was in 1987 van kardinale belang net soos dit vandag is. Dit was in 1987 absoluut belangrik "omdat daar 'n terugwaartse tendens is, omdat die blanke al meer en meer verarm en dit al moeiliker vind om 'uit te kom'."[42] Hierdie opinie vanuit KP-geledere is te verwagte en te verstane. Ook die PFP het in 1987 hard op die ekonomie gekonsentreer.

'n Besondere en geloofwaardige argument is dié van prof. W. A. Kleynhans wat glo dat ekonomiese faktore oordryf was in 1987.[43] Volgens hom moet dit baie sleg gaan met die ekonomie voordat dit die kieser van 'n party afvallig maak en het Suid-Afrika dit laas beleef met die "koalisieverkiesing" van 1933, wat ook die doodsklok gelui het vir Hertzog se NP.[44] Die kleurvraagstuk is die nommer een vraagstuk wat die politieke verdeling in Suid-Afrika nog altyd deurslaggewend beïnvloed het. Onder kleurvraagstuk verstaan ons die vrees dat die blanke deur die swartmense onderploeg sal word en dat blankes en swartmense sosiaal sal vermeng, en verder sal die blanke deur integrasie sy bestaansreg verloor en verswart, aldus Kleynhans.[45] 'n Middeweg moet gevind word tussen die standpunt van die KP en die opinie dat kleur bo ekonomie voorrang geniet het tydens die 1987-verkiesing. Die persepsie dat dit ekonomies nie goed gegaan het nie, is wel deur 'n gedeelte van die kieserskorps aangeneem. Juis die feit dat daar huidiglik relatief min ongeskoolde Afrikanerwerkers is, versterk die idee dat ekonomiese faktore nie allesbepalend is nie. Die werksituasie wat rassekonflik tot gevolg kan hê - dus die kleurvraagstuk, speel 'n beslissender rol.

Die KP se standpunt oor die ekonomiese toestand word weerspieël in Treurnicht se beskrywing aan 'n Engelse Sondagkoerant: "We have an economy in tatters."[46] Hy vermeld die volgende punte om sy standpunt toe te lig : bankrentekoers van 32%, 80% van die aandelemark in die hande van enkele groot maatskappye, 400 insolvensies per maand in 1986,

'n "piesang republiek-inflasiekoers" van 30% per jaar, die afdanking van duisende werknemers by Evkom, talle honger blankes en 'n baie belangrike punt, naamlik 'n buite-verhouding groot belastingslas op die skouers van die blanke belastingbetaler.[47] Vroeër in die jaar het Treurnicht ook gesê dat swart vakbonde die land "aanhou" en oor kleinere onrelevanthede staak.[48] Verder word lone verhoog sonder 'n ooreenstemmende verhoging in produktiwiteit. Die KP het baie klem daarop gelê dat die blanke verarm het. In 'n verkiesingspamflet van 1987 word gestel: "Ons het verarm . Blanke lewenspeil daal met 12% van Augustus 1976 tot Julie 1985." Ook in dieselfde pamflet: "Verarm. Dit is die realiteite: In die 5 jaar van Julie 1981 tot Maart 1986 het ons salarisverhogings 18.9% agter dié van die Swartmense geraak", en verder: "Armer ....Steeds Armer. Tans 19 bankrotskappe per dag."[49]

Die ekonomiese aspekte waar die KP die regering op 'n groot skaal die stryd aangesê het, was ekonomiese wanadministrasie, belasting en inflasie. Vanuit KP-geledere is die NP daarvan beskuldig dat roekelose oorspandering en gebrekkige beplanning vir R42 500 miljoen se staatskuld verantwoordelik was.[50] Die regering was ook daarvan beskuldig dat 'n enorme bedrag aan rente betaal moes word en dat lenings aangegaan moes word om rente te betaal. Vergelykings met vorige SA-regerings en die huidige op daardie tydstip, is ook gedoen: "Vir die eerste keer in SA se geskiedenis, was SA nie in staat om sy buitelandse verpligtinge na te kom nie."[51] Pogings om die regering van oorspandering te beskuldig, het ook nie uitgebly nie, en 'n effek van onbekwaamheid is daardeur gevestig. So is gemeld dat die regering R3 300 miljoen meer gespandeer het, as wat hulle self begroot het.[52]

'n Belangrike strydpunt wat die KP die NP oor aangevat het, was die kwessie van monopolieë in die SA-ekonomie. Die NP was gekritiseer vir die feit dat slegs vier maatskappye 80% tot 83% van al die uitgereikte aandele op die beurs besit.[53] Die KP se stelling was: "Net vier beheer 83% van ons ekonomie. Anglo American van Oppenheimer besit alleen 60% van al die aandele!!" 'n Ander KP-bron gee Anglo American se aandeel aan as 72%.[54] Dié aandeel se presiese syfer is nie belangrik vir KP-propaganda nie, maar die beginsel wel. Dit herinner sterk aan die "Hoggenheimer" - propaganda van vervloë jare. Die volgende feite moes

beslis sekere kiesers getref het: die stelling dat SA feitlik ekonomies gestagneer het in die P.W. Botha-era. Dit was ondersteun met die volgende data van groeikoerse in die SA-ekonomie uit die verlede: 1950-1959: 4.4% , 1960-1969: 5.8% , 1970-1979: 3.2% en 1980-1985: 6.4% . Die volgende stellings spreek vanself, tesame met 'n groeikoers van 0.4% in die P.W. Botha-era: "Feit is dat van die beloofde vrede, voorspoed en veiligheid, niks gekom het nie. Niks het verbeter nie - trouens alles het dramaties versleg en verswak."[55] Vir die persoon wat reeds 'n spreekwoordelike ongelowige Thomas was wat NP-integriteit betref, was dit oorredend genoeg om sy stem vir die KP-kandidaat uit te bring. Kostes verbonde aan die implementering van die nuwe grondwet is deur die KP uitgebuit, bv. nuwe kantore en raadsale vir die nie-blanke parlementslede,[56] asook Tuynhuis se opknapping en 'n nuwe Reserwebankgebou teen 'n koste van R117 miljoen.

Op twee fronte het die KP die NP gepak t.o.v. belasting. Ten eerste die verhouding tussen belasting betaal deur die groot maatskappye in vergelyking en in verhouding met persoonlike belasting. Stryd is deur die KP gevoer oor eersgenoemde punt in die lig daarvan dat groot maatskappye, veral dié in die mynwese, met verloop van tyd minder belasting betaal het in vergelyking met persoonlike belasting. Die tweede punt wat te berde gebring is, is die feit dat blankes in verhouding baie meer belasting betaal as gekleurdes. Of die strydpunte feitelik korrek was, in konteks was en nie ander feite verswyg het nie, is nie van belang nie. Nuwe persepsies was gevorm en bestaande persepsies gewysig onder 'n beduidende gedeelte van veral die Afrikanerdom.

Die feitelike en woordelike argumente gevoer deur die KP om die strydpunt t.o.v. belasting te ontplooi, is van belang. Een argument waarmee die KP die stryd gevoer het, was dat die getal maatskappye wat belasting betaal het, vanaf 1984 tot 1985 gedaal het van 57 491 tot slegs 23 262 , wat 'n daling is van 60%.[57] Verder: die verhouding van totale belastinginkomste vanaf individue tot maatskappye , was in 1980/81 : 15.6% tot 27.2% en in 1986/87 : 30.2% tot 10.6%.[58] Die KP het ook ruim gebruik gemaak van die kritiek op die feit dat daar ten minste sewe genoteerde maatskappye was wat minder as R1000 belasting betaal

het, ten spyte van winste wat gewissel het vanaf R5 miljoen tot R87 miljoen.[59] Groot klem is gelê daarop dat die regering die groot maatskappye met belasting begunstig.[60] Verder is gestel dat individue sedert 1984 gesamentlik meer belasting betaal het as alle maatskappye saam, en dan die konklusie: "G'n wonder die groot geldmag steun die NP nie!!" Dit was, wat die KP betref, duidelik dat die individu oorbelas word en stelselmatig verarm[61] en dus was die kwessie van persoonlike belasting 'n sterk punt van propaganda teen die NP . So bv. is daar in 'n spesiale uitgawe van die Patriot aangevoer dat blankes 88% van alle direkte belastings aan die staat moet betaal, terwyl Kleurlinge, Asiërs en swartes gesamentlik maar 12% betaal. Uiteraard was dit maklik verteerbare stof vir die reeds regsgesindes in die politieke scenario van SA.[62] Ook was dit volgens die KP, die NP se verklaarde beleid om inflasie uit te roei. In hierdie geval is die NP aangeval oor sy "beloftes".[63] Loonverhoging sonder 'n gepaardgaande verhoging in produktiwiteit, is as rede aangegee vir die inflasiekoers van 18% in 1987.[64]

Die KP het geen groot gewag gemaak van sankies nie. 'n Mate van stiksienigheid is geopenbaar, aangesien die KP glo dat SA sanksies doeltreffend kon oorleef.[65] Die KP het ook aangevoer dat die wêreld SA deur sanksies en boikotte selfstandig gemaak het, en beleggers het in SA 'n veilige beleggingsveld gevind in die dae toe afsonderlike ontwikkeling streng toegepas is en SA 'n sterk, stabiele blanke regering aan bewind gehad het.[66] In 'n onderhoud in 1987 het Treurnicht die KP se beleid t.o.v. sanksies as volg uiteengesit: "Of course we are not in favour of disinvestment. We see it as being detrimental to the interests of áll South Africans. But I have issued a warning saying that we must not allow the disinvestment threats to be used for intimidating and blackmailing South Africa." [67]

Om te verseker dat die blanke werkersgemeenskap steun aan die KP toesê, het die KP wit teen swart afgespeel. Uitsprake van NP-LV's was in dié verband tot groot hulp vir die KP. Die KP het 'n uitspraak van mnr. C. Ballot, NP-LV vir Overvaal, aangegryp onder die hoof: "Gruwelike belediging aan die blanke werker deur die NP se kandidaat". Volgens Die KP sou mnr. Ballot gesê het: "Die ekonomie van Suid-Afrika kan nie

bekostig dat 'n blanke onproduktief agter sy wit vel skuil nie. Daardie dae is verby. Die dae is verby toe die swartman hard moes werk om sy bydrae tot die land se ekonomie te lewer, terwyl die blanke in die son rondgestaan en onsin praat en motors probeer verkoop het."[68] Die NP het gereageer op die KP se kritiek deur toe te gee dat die swartman in die algemeen nie met die meer produktiewe blanke kan meeding nie.[69] Verder het die NP aangevoer dat dit 'n gevestigde en normale beginsel is dat die ryker deel van die nasionale gemeenskap betaal vir die dienste en opheffing van die onderbedeeldes, wat gewoonlik ook die meerderheid is.[70]

## 2.3 Selfbeskikking

Aangesien selfbeskikking 'n essensiële onderbou van die KP se ideologie of "geloofsisteem" is, is Treurnicht se siening van selfbeskikking belangrik. Alhoewel dit nie volledig bespreek of gedefinieer is nie, kan die inhoud van "negatiewe" uitsprake 'n goeie aanduiding gee van Treurnicht se konsep van selfbeskikking. In die aanloop na die verkiesing was die eie volk, eie vaderland en eie regering vir Treurnicht van kardinale belang. Verder is selfbeskikking niks anders as selfregering in die eie gebied nie. By dieselfde geleentheid het Treurnicht op dieselfde trant die koppeling tussen selfbeskikking en magsdeling uitgelê. Volgens hom: "If you share power, you lose power" en "powersharing is powershedding".[71]

Hierdie verband tussen selfbeskikking en magsdeling is by vele geleenthede deur die KP as strydpunt opgehaal. Die het sterk gefigureer in verkiesingskoerante en - pamflette. In 'n pamflet is 'n voormalige premier, adv. John Voster, aangehaal as dat hy per geleentheid gesê het: "As 'n volk sy mag verloor, dan verloor hy alles."[72] Verder was die gevolge van magsdeling as volg uitgestippel: "Magsdeling bevat elemente van diskriminasie en rassisme, omdat daar altyd wedywering tussen volke en groepe sal wees oor wie aan die einde van die dag in beheer van die politieke mag sal wees. Magsdeling misgun die individu ook die geleentheid om sy eie kultuur en lewenswyse te handhaaf en vernietig die eie volksgevoel wat die een volk ondergeskik en minderwaardig aan 'n

ander volk maak."[73]

Dit was duidelik KP-taktiek om aan te toon dat die NP se beleid van magsdeling misluk het, al was die beleid in "babaskoene"., d.i. in die eerste fase van implementering. In lyn hiermee het Treurnicht in 1987 verklaar: "The results of three years of the National Party's 'step in the dark' power-sharing experiments are there for all to see".[74] Dan noem hy die gevolge, naamlik: rassekonflik, verbrokkelde ekonomie, blanke emigrasie en 'n gekniehalterde polisiemag. 'n Persepsie dat magsdeling moeilik werkbaar is in SA, was deur die KP geskep om 'n afwysende klimaat t.o.v. magsdeling onder KP-ondersteuners en andere te skep.

Tydens die opening van die Vrystaatse KP-kongres in 1985 het Treurnicht verklaar dat P.W. Botha 'n onmoontlike kompromie probeer tref tussen blanke selfbeskikking en blanke ondergeskiktheid met swart meerderheidregering in 'n unitêre staat.[75] Verder het hy gesê dat die blanke bevolking se kontrole van sy eie vaderland uit sy hande geneem word van die hoogste tot die laagste regeringsvlakke ter wille van versoening.[76] Die oortuiging dat magsdeling prakties moeilik werkbaar is, is deur die KP verkoop: "Nowhere in the world has a policy of powersharing in government between peoples of different cultures ever worked. On the contrary, where these peoples have been forced into a system of political power-sharing, disaster has resulted" en die argument versterk met 'n aantal voorbeelde soos Ciprus, Somalië, Ethiopië , Nigerië en Zimbabwe.[77] Die skep van 'n klimaat van wantroue was deel van die KP-opset.

Met die skep van wantroue in die regering se bekwaamheid, het die KP baie Afrikaners in sy kamp gejaag en in 'n verkiesingspamflet kom hierdie wantroue-aspek na vore: "Ons kan die Nasionale Party nie langer vertrou nie, veral nie met staatkundige ontwikkeling nie. Die geleidelike prysgawe sedert die referendum van baie dinge wat vir die blanke belangrik is, is oorgenoeg bewys hiervan. Ons weet ook wat om van 'n Nasionale Party-regering ná 6 Mei te verwag, naamlik: 'n Geleidelike, maar volledige magsoorgawe aan 'n swart meerderheid !. Vir 'n sekere blanke toekoms, stem Paul Fouché , Sunnyside, 6 Mei 1987 ".[78] In 'n

verkiesingspamflet[79] beskuldig die KP die NP redelik of onredelik van die volgende: "Die NP het die volgende idees: 'n Deurmekaar regering van alle rasse moet ook oor blankes regeer, die blankes het nie die reg om hulself te regeer nie, en 'n swart president vir die toekoms is moontlik." In hierdie selfde pamflet word die ultimatum aan kiesers gestel: "Op 6 Mei moet u kies: tussen die 'NP se integrasie' of die 'KP se selfbeskikking' ".[80] Hieruit spreek die absolute terme van KP-denke en uitsprake: óf die een, óf die ander. Geen wonder dat die Treurnicht-groep reeds vóór die skeuring deur Esterhuyse geëtiketeer is as "fundamentaliste" nie, d.i. 'n denkrigting wat op die regse punt van die politieke spektrum val.

Rigiede denke waarin nie geleentheid gegun word vir middelweë nie, was kenmerkend van die KP-strategie. In 'n spesiale uitgawe van die KP-koerant, Patriot, is die opskrif: "Hieroor gaan dit op 6 Mei: die KP sê: Blanke regering oor blankes. Die NP sê: Nie-blanke regering oor blankes".[81] Verder in dié uitgawe: "As u vir die NP stem, dan gee u toestemming dat SA deur 'n nie-blanke regering regeer moet word!".[82] Vanuit KP-geledere, is die NP sterk aangeval oor sy ongeloofwaardigheid. Die bekendste bewys van hierdie stelling is waarskynlik te vind in die KP se verwysing na Rhodesië. In sy "Kolskote" vir 6 Mei stel die KP dat: "In Rhodesia the White government first brought a few Blacks into parliament. Then a couple of Blacks were brought into the Cabinet. After a while, there were more Blacks in the Cabinet than were there Whites. Finally, power-sharing and "reform" resulted in the Whites of Rhodesia surrendering their country to Mugabe's murderers."[83] Die NP het as volg hierop gereageer: "Dis 'n leuen. Rhodesië het nooit voorsiening gemaak vir groepselfbeskikking oor eie sake en magsdeling oor gemeenskaplike sake sonder oorheersing van een groep deur 'n ander nie."[84]

Die KP het tydens die verkiesingsveldtog van 1987 effektief aangetoon dat die NP, onder P.W. Botha, ideologies van afsonderlike ontwikkeling na "gekwalifiseerde magsdeling", d.i. "gesonde" magdeling verskuif het. Hierdie uitwysing deur die KP is gedoen deur die uitsprake van die NP-leier, P.W. Botha, na te gaan vanaf sy premierwording tot in 1986. Op 'n vraag van Boraine, PFP-LV in 1981, of Botha in magsdeling glo, het Botha geantwoord: "Nee, moet nou nie onsinnighede kwytraak nie"[85] . In

1979 het Botha, aldus die KP, by twee geleenthede apartheid sterk verdedig. Te Upington het hy verklaar dat die regering magsdeling verwerp en by die NP-kongres in die Vrystaat, het hy gesê dat die stedelike swartman skakeling en politieke regte moet vind in sy eie swart staat.[86] In 1980 het Botha, volgens die KP, verklaar dat hy in verdeling van mag glo en nie in deel van mag nie.[87] Alhoewel die KP dit nie aangetoon het nie, was dit alreeds 'n verskuiwing van klem. 'n Ommeswaai spreek duidelik uit die volgende woorde van Botha met die parlementsopening in 1986: "Ek en my regering is verbind tot magsdeling"[88] en verder het hy gesê dat geen Suid-Afrikaner van politieke regte uitgesluit sal wees nie. Tydens die OVS-kongres van die KP in 1986 is magsdeling verwerp tesame met aspekte daarvan, soos swartmense se regte m.b.t. eiendomsreg, permanensie in SA, SA-burgerskap, deelname aan 'n "Statutêre Raad" en afskaffing van instromingsbeheer.[89]

Alhoewel dit 'n prestasie is vir 'n moderne politieke party om sy ideologie drasties aan te pas en nog steeds oor 'n beduidende magsbasis te beskik, soos wat die NP gedoen het, het die KP dit gebruik in 'n poging om die NP se geloofwaardigheid aan skerwe te laat spat.[90] Die KP het hierdie aspek ook tot feitlik die verste punt moontlik gevoer deur daarop te wys dat die Afrikaner Broederbond die moontlikheid van 'n swart president aanvaar en mnr. Pik Botha dit openlik toegegee het.[91] Alhoewel die geloofwaardigheidsaspek baie kiesers oortuig het om vir die KP te stem, het die verkiesingsuitslae getoon dat baie gematigdes tog hulle steun aan die NP toegesê het om veelal redes, met sekuriteit voorop.

## 2.4 Veiligheid

"Ons veiligheid word bedreig".[92] Met dié stelling het die KP gedeeltelik die veldtog wat hy voer betreffende die veligheidsituasie in SA, verwoord. Daardeur is die indruk verskerp dat die regering nie wet en orde kan handhaaf nie. Die KP het ook voortgeborduur op sy propaganda-tema van ongeloofwaardigheid van die NP-regering. Ten opsigte van veiligheid het die NP belowe dat, indien die "ja" -stem ten gunste van die nuwe grondwet seëvier, daar binnelandse rus en vrede sal wees.[93]

terroriste en as toegegee word aan ANC-druk, word die ANC aangemoedig om hulle terreur teen SA voort te sit.[100] Uit die voorafgaande blyk dit dat die NP se "totale aanslag"-propaganda bepaald selfs die KP oortuig het dat die aanslag van buite intenser is as dié van binne SA.

Uitsprake van NP-LV's oor die ANC, is deeglik benut deur die KP in sy verkiesingsveldtog. Die uitspraak van Albert Nothnagel dat hy dalk meer in gemeen met 'n gewapende swart nasionalis kon hê as met die KP, is deur die KP aangegryp. Die gevolgtrekkende kommentaar was: "'n NP-LP wat sê hy het meer in gemeen met terroriste as sy eie volksgenote!". Voorwaar kragtige skietgoed om die onoortuigde kieser te wen.[101] In 'n glanspamflet het die KP nog twee aspekte aangeraak . Dit is dat LV's wat met die ANC onderhandel, welkom is by die NP en dat die ANC ten minste wat geweld afsweer betref, vrygelaat word. Nou is dit die KP se punt dat wat hulle agterna doen, hulle eie saak is.[102]

## 2.5 Gemeenskapslewe

Tydens die verkiesingsveldtog, het dit op 'n stadium gelyk asof die NP beheer oor die strydpuntvoering verloor het.[103] Dit wys op die felheid en deeglikheid waarmee die opposisiepartye, veral die KP, hulle veldtog gevoer het. So het die groepsgebiedewet 'n belangrike strydpunt geword.[104] Die KP wil rigiede apartheid op geografiese gebied hê, d.w.s. ook streng toepassing van die groepsgebiedewet. Alhoewel nie prakties uitvoerbaar nie, was dit juis hierdie aspek wat emosionele ammunisie gebied het aan diegene wat met die gevolge van die toestande in Hillbrow en Mayfair moet saamleef.[105]

Volgens Treurnicht was rasseverhoudings in 1987 slegter as ooit tevore. Volgens hom glo die KP vas dat afsonderlike woongebiede, skole en geriewe, baie sal meehelp om sosiale spanning te verlig.[106] Sy houding teenoor die afskaffing van instromingsbeheer spreek duidelik uit die volgende vraag: "What has been achieved by the National party's 'orderly urbanisation' policy of allowing homeless, jobless and in many cases unemployable people, into urban areas?".[107] Voorts sê hy dat daar 'n merkbare styging in gewelddadige misdaad was en dat wet en orde in duie gestort het in swart woongebiede, aangesien dié wat het, hulself

beskerm teen dié wat nie het nie. 'n Belangrike aspek wat Treurnicht ook genoem het, is die feit dat rasse-onluste op strande die bewys daarvan was dat liberale idees misluk wanneer dit toegepas word in 'n veelrassige situasie.

Ongeloofwaardigheid is ook aan die NP toegedig oor die aspek van groepsgebiede. So het Treurnicht aangevoer dat, terwyl P.W. Botha dit onomwonde gestel het dat afsonderlike gebiede nie-onderhandelbaar sal wees solank as wat hy president is nie, die NP twaalf blanke woongebiede toegelaat het om "grys" te word. Baie is deur die KP gemaak van die feit dat daar meer gekleurdes as blankes, in Mayfair woon. Ook is genoem dat daar in Hillbrow 40 000 blankes woon, teenoor 20 000 gekleurdes.[108] Met reg het die KP verklaar dat die NP-beloftes oor groepsgebiede 'n klug was. In die NP se verkiesingsmanifes belowe hulle eie woongebiede en skole "waar dit prakties moontlik is".[109] Die afleiding wat die KP hieruit gemaak het, was dat die kiesers voorberei word vir die afskaffing van groepsgebiede en aparte skole. Die dilemma van die NP het duidelik na vore getree. Alhoewel heeltemal korrek in aanname dat die NP stapsgewys op verskillende maniere hervorm, was dit moeilik om dit by die kieser inslag te laat vind, omdat dit geweldloos en versluierd geskied het. Na elke hervormingstap word daar net 'n onbeduidende klein groepie ontevredenes agtergelaat wat direk geraak word. Insiggewend is die sketsing van NP-uitsprake oor groepsgebiede deur die KP. Die onderopskrif van 'n artikel wat in onder andere die KP "Oorvaal" verskyn het, het gelui: "Die Nattes praat nou deurmekaar"[110], waarna op NP-uitsprake deur kabinetslede gewys word, waarvan die bekendste seker is die stelling van P.W. Botha: dat die groepsgebiedewet nie "'n heilige koei" is nie.[111] Hierdie spesifieke propaganda beeld juis die klimaatskepping vir 'n geleidelike integrasieproses deur die NP uit en is vanuit 'n waarnemersoogpunt, nie baie effektiewe propaganda vir die KP nie.

### 3 <u>Die KP benader die verkiesing as voertuig van Afrikaner nasionalisme</u>

Die KP fungeer die beste in die enklave tussen kultuur en politiek.[112] Dit impliseer dat, indien mens na die KP en regse denke se magsbasis kyk, hulle indringende suksesse met hulle aansprake op die psigologiese

en organisatoriese aspekte asook simbole van die Afrikanerdom op gelet moet word, eerder as hulle vermoë om setels te wen.[113] Die KP het in 1987 visies aan die kiesers voorgehou, wat herinner het aan die dae van "groot" apartheid. Alhoewel hierdie visies soms klugtig voorkom, word daar aan die kieser gestel dat die KP se politieke styl en program al opsie is wat heil inhou vir die Afrikanerdom.[114] Die emosionele basis van die KP is gefundeer in die enklave van die politieke kultuur en patriotisme, asook 'n sterk aansluiting by die Afrikaner se volksgeskiedenis.[115] Die KP rig sy appèl tot die hart, eerder as die verstand, van 'n segment van die Afrikanerdom by wie rasse-vooroordeel 'n groot rol speel.[116] Dit veroorsaak 'n sterk eenheidsgevoel en gevoelspolitiek wat 'n sterker indruk op die gemiddelde kieser maak as onaangename rasionele werklikhede.[117] Op die langtermyn lê die KP se krag waar die NP se krag vroeër gelê het, naamlik die eksploitering van etniese bande en vaste idees oor rasseverhoudings, daargestel deur jare van apartheid.

Die KP se beleid van partisie as die enigste aanvaarbare politieke oplossing vir Suid-Afrika, word ondersteun deur 'n organisatoriese strategie wat ontwikkel is vanaf 1982 tot 1987.[118] Die KP kan d.m.v. hierdie strategie van etniese mobilisasie oor 'n breë front die belangrikste Afrikanersentimente aanspreek.[119] Die KP se verkiesingsveldtog toon in 'n groot mate ooreenstemming met die NP se taktieke in die dertiger- en veertigerjare waardeur die NP aan bewind gekom het.[120] Die KP mobiliseer homself etnies deur 'n strategie wat op twee bene staan. Eerstens koöpteer die KP die bestaande Afrikanerorganisasies, bv. SABRA (Suid-Afrikaanse Buro vir Rasse Aangeleenthede), of stig nuwes, soos die Volkswag wat in kompetisie staan met die NP se stutorganisasie, die Rapportryers.[121] Die KP beskik oor sy eie netwerk van Afrikanerorganisasies, sy eie vroue-organisasies en selfs 'n eie kerk (Afrikaanse Protestantse Kerk), alhoewel baie KP-gesindes nog 'n tuiste vind in ander kerke, soos onder andere die N.G. Kerk.[122] Die Volkswag en Toekomsgesprek is albei in 1983 gestig, om te voorsien in die behoeftes van Afrikaners wat hulself nie tuis gevoel het by onderskeidelik die FAK (Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings) en die Broederbond nie.[123] 'n Regse strategie op plaaslike vlak het uitgekristallisseer in infiltrasie van skoolrade,

stadsrade en gemeenskapsorganisasies.[124]

Ná stigting van die KP, het dié party 'n aansien verkry wat die HNP nie beskore was nie, toe aansienlike getalle Afrikaners by die KP aangesluit het.[125] Behalwe Treurnicht en Hartzenberg, het dr. Connie Mulder, dr. Carel Boshoff, Jimmy Kruger en Louwrens Muller by die KP aangesluit. Die KP se teenwoordigheid in die parlement het 'n teken van sy aansien geword en die party se moderne retoriek het nie die politieke sentimente van die Afrikanermiddelklas geskaad nie.[126] In kontras met die rassistiese retoriek van die HNP, het die KP openlike versterking van "*grass roots*"-rassistiese sentimente vermy.[127] Treurnicht en sy helpers het respek afgedwing. 'n KP-professor het in 1983 gemeen dat die gunstige faktore wat dramatiese groei vir die KP inhou, die volgende is: "'n Positiewe houding jeens ander rasse. Die leuse van die KP is sprekend:'Vryheid met geregtigheid'. Dit is geheel en al foutief om te beweer dat die KP rassisties is. Aan ander volke kom toe wat die Afrikanervolk homself wil toe-eien."[128] Volgens Giliomee is Treurnicht iemand wat net sulke legitieme aansprake soos P.W. Botha kon en kan maak op alle simbole en die geskiedenis van Afrikaner nasionalisme.[129] Die KP het ook 'n anti-intellektualisme wat kenmerkend is van hulle politieke program.[130] Dit impliseer nie dat die KP-koukus anti-intellektueel ingestel is nie, inteendeel, maar hulle aanslag is op die hart gerig, eerder as op die verstand, soos vroeër genoem. Mkhwanazi, president van die "Black Management Forum" meen dat "the CP works on the fears of white people and the uncertainty of the new South Africa we are all yearning for."[131]

4 <u>KP-verkiesingstaktiek in die praktyk</u>

Die KP se verkiesingstryd in 1987 het sterk herinner aan dié soos gevoer deur die NP van vervloë jare. Visies soos in die dae van groot apartheid is aan die kiesers voorgehou.[133] In 'n klimaat van verhoogde angs en blanke ekonomiese agteruitgang, maak die KP op 'n groter skaal gebruik van etniese simbole.[134] Die KP het egter openlike rassisme as strategie in hoofsaak vermy. In kontras met die rassistiese retoriek van Jaap Marais, leier van die HNP, het die ortodokse ideologieë van die KP die openlike versterking van "*grass roots*"-sentimente met 'n rassistiese

inslag vermy. Treurnicht en sy helpers het agting afgedwing.[135] Die KP se superieure vertoning teenoor die HNP by die stembus kan verklaar word n.a.v. sy organisatoriese en strategiese gronde, sowel as sy meer moderne en gerespekteerde beeld in die oë van die middelklas Afrikaner.[136] Die KP se teenwoordigheid in die parlement het 'n teken van sy aansien geword en die party se moderne retoriek het nie gevoelighede van die Afrikaner middelklas geskaad nie. Alle blanke Suid-Afrikaners is "opgeroep" in 'n kruistog vir regverdige en morele geografiese partisie sonder baasskap.[137]

Dit is so dat in die verkiesingsveldtog van 1987 die regse segment, dus in hoofsaak die KP, emosionele retoriek gevoer het en pogings van stapel gestuur het om vooroordele te laat herleef.[138] Volgens Esterhuyse is verkiesingsveldtogte meer as slegs 'n kompetisie vir kiesersondersteuning. Volgens hom dien ander doelstellings, naamlik om houdings en persepsies te verander, asook kiesers her op te voed vir nuwe opvattings en idees en oorreding om 'n wysiging van ideologie te aanvaar.[139] Vanuit KP-geledere sou die strategie en taktiek dan juis wees om behoudende idees te koester en dit te herbevestig, terwyl liberale gedagterigtings terselfdertyd bevraagteken word. Die aksiestyl van die SA-regses en die KP is anti-intellektualisties.[140] Dis nié te sê dat die KP nie sy eie denkers verteenwoordigend in dr. A.P. Treurnicht, het nie.[141]

Soos gebruiklik, het die KP in 1987 plakkate gebruik. Volgens dr. P. Mulder, KP-LV wat in 1987 verantwoordelik was vir KP-plakkate, kon die KP nie elke dag die Beeld of die "televisie" (SAUK) antwoord nie. Die plakkaat: "Die Nattes wéér glo? Nooit!!!", was juis daarop gemik om die geloofwaardigheid van die NP-beheerde media aan te tas en dus te bevraagteken.[142] Mulder het dit ook verder gestel dat die oogmerk was om die man in die straat skepties te maak oor die boodskappe van die NP wat versekeringe wou gee dat sekere "hervormings" nie sal verwerklik nie, maar wat elke dag tog gebeur. Die man in die straat stem oor basiese dinge en is nie bekommerd oor tegniese dinge nie, aldus Mulder.[143] Hierdie aanslag kom ook na vore in ander plakkate. Onder 'n NP-plakkaat wat lui: "Eie skole, eie woonbuurte", het 'n plakkaat van die KP as volg gelui: "Voorspoed? Vrede? Net Rooikappie glo die NP

nog".[144] Die KP-plakkaat: "We've had enough", was hoofsaaklik gerig op die Engelse gemeenskap met die oogmerk om ekonomiese griewe te benadruk.[145] 'n Verdere plakkaat gerig op die Engelse gemeenskap het as volg gelui: "Stop inflation! Reject integration! Save our nation!"[146] en is paslik deur die Pretoria News beskryf as: "catchy stuff".[147]

'n Positiewe KP-plakkaat het as volg gelui: "Gun elke volk sy eie" en was volgens Mulder daarop ingestel om die KP-beleid positief saam te vat en impliseer "om niemand iets te ontsê nie" en "elkeen sy eie te gee, langs mekaar".[148] Kritiek vanuit KP-geledere is ook gelewer op ander NP-plakkate, bv. dié een wat gelui het: "Suid-Afrika Eerste".[149] Die KP het hieroor gevoel dat "Hy (die NP) val nou terug op volkslagspreuke wat eintlik vandag niks meer met 'n politieke party te make het nie. Ons stem tog almal saam ons land kom eerste!".[150] Die punt is ook gemaak dat dit in elk geval niks van NP-beleid sê nie.[151] Treffende humor het nie uitgebly nie. "Werk saam! Wen saam!" moes as volg lyk: "Werk saam! Swem saam!", aldus die KP.[152] Hieruit spreek die skepping van 'n gees van wantroue in die NP.

Volgens Lourens en Kotzé was die KP se vertoning verrassend as mens die struikelblokke wat hulle in die gesig gestaar het, in ag neem.[153] Verder het nie een van die belangrikste koerante dié party positiewe dekking in die loop van die veldtog gegee nie.[154] Hierdie stelling moet gekwalifiseer word deur te stel dat daar wel enkele positiewe berigte verskyn het in die Engelse pers, onder andere deur Treurnicht. Tog was hulle positiewe en selfs enige aandag in die Afrikaanse koerante ontsê en het hulle skrapse aandag in die pro-regering televisie- en radiodienste verkry.[155]

Ná spesifieke strydpunte is reeds verwys in hierdie hoofstuk. Vir die KP het dit gewis gegaan oor die volgende, naamlik: "Werkloosheid, armoede en honger en die oordondering deur swartes in die blanke gebied. Ek veg oor die brood en botter van my blanke volk", aldus mnr. Chris Botha, die KP-kandidaat in Vereeniging in die 1987-verkiesing.[156] Mnr. Koos van der Merwe het tydens die veldtog die KP se stryd saamgevat met: "Ons praat hier verswarting en verarming".[157] Die NP-geledere se opinie tydens die verkiesing gee mens 'n goeie beeld van die KP se

veldtog: "Die grootste strydpunte is die verdagmakery van die KP oor die gevolge van die NP se hervormingsbeleid. Die KP voer 'n uiters negatiewe veldtog waarin hy die kiesers probeer wysmaak dat die NP se beleid tot swart oorheersing sal lei. Daarby word gekla dat die NP blanke belastingbetalers se geld vir swartes gebruik, terwyl ekonomiese omstandighede ook uitgebuit word", aldus oud-senator Piet Swanepoel wat die NP se kandidaat in 1987 in Kuruman was.[158]

Daar was ook 'n emosionele stryd gevoer deur die KP. In Lichtenburg het die volgende "gerugte" die rondte gedoen: dat die NP-regering die skole ("blanke" skole) voor 31 Desember (1987) gaan oopstel vir alle rassegroepe, dat swart bejaardes in die plekke gaan kom van bejaarde blankes wat sterf in die ouetehuise en dat dat die land op 30 Junie (1987) 'n swart Staatspresident kry.[159] 'n Ander "gerug" versprei deur die KP, was dat die NP nie die wil gehad het om sy beleid uit te voer nie en toe die maklike weg gevolg het deur aan die swartes se eise toe te gee.[160] Kritiek hierop is deur die Oosterlig in 'n hoofartikel gelewer dat Suid-Afrika ekonomies sal doodbloei as die KP sy idee eerlik in werking moet stel.[161]



## 5 Samevatting

Die KP het vanaf sy stigting in 1982 gegroei tot 'n politieke party waarmee rekening gehou moes word. Verskeie tussenverkiesings het hierdie stelling gestaaf. Verder het die KP feitlik die NP se basis van Afrikaner nasionalistiese "waardes" oorgeneem. Dit het daartoe gelei dat die KP uitgeloop het op 'n "waarde-georiënteerde beweging" vanaf 1982 tot 1986. Die hooftema en verkiesingsopset van die KP in die 1987-verkiesing was die skep van wantroue in die regerende NP op vier hoofvlakke, naamlik: die ekonomie, selfbeskikking, veiligheid en gemeenskapslewe. Ook het die KP die verkiesing benader as dié voertuig van Afrikaner nasionalisme, alhoewel Engelstaliges welkom was in dié party.

18. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 67; J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 813: Beeld, 21-04-1987, p. 13.
19. C. Charney : "Restructuring White Politics : The Transformations of the National Party", South African Review, nr. 1, 1983, p. 145.
20. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 813: Beeld, 21-04-1987, p. 13.
21. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, pp. 23-24.
22. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p.788: Finansies en Tegniek, Vol.39, nr.8, 27-02-1987, p. 46.
23. A.P. Treurnicht : "Right-wing growth inexorable", South Africa Foundation Review, Februarie 1988, p. 2.
24. Ibid.
25. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 22.
26. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 10.
27. Ibid.
28. Die Volksblad, 28-03-1987, p. 6.
29. Ibid.
30. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
31. INEG, K897 : A.P. Treurnicht : Toespraak, Federale KP Kongres, 24-10-1986.
32. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
33. Ibid.
34. Ibid.
35. Ibid.
36. J.P.C. Mostert : "6 Mei 1987: 'n Oorsig", Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, vol. 12, nr. 2, Augustus 1987, pp. 182-183.
37. Ibid., p.185.
38. K. van der Merwe : Onderhoud met skrywer, Johannesburg, 05-07-1989.
39. Patriot, 30-04-1987, p. 8.
40. W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
41. K. van der Merwe : Onderhoud met skrywer, Johannesburg, 05-07-1989.

42. Ibid.
43. W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
44. Ibid.
45. Ibid.
46. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 631: The Sunday Times, 12-04-1987, p. 33.
47. Ibid.
48. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 550: The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
49. J.A. Theron : KP-verkiesingspamflet : Uitverkoping!! Ja Gestem 1983, Vrede! Voorspoed! Veiligheid!.
50. KP : Kolskote vir 6 Mei, p. 5.
51. Ibid.
52. Ibid.
53. Ibid.
    J.H. van der Merwe : Die KP het die Oplossing!, p. 15.
54. A.P. Treurnicht : Treurnicht addresses the World, 4 September 1985.
55. J.A. Theron : KP-verkiesingspamflet : Uitverkoping!! Ja Gestem 1983, Vrede! Voorspoed! Veiligheid!.
56. Ibid.
57. J.H. van der Merwe : Die KP het die Oplossing!, p. 15.
58. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 9.
59. KP : Kolskote vir 6 Mei, p. 5.
60. Ibid., p. 5.
61. Ibid.;
    C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 9.
62. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 2.
63. C. Bakkes, C.C. du Preez, C.G. du Toit en M.C. Erasmus : Ope brief aan voornemende Nat-kiesers : Nasionale Party beleid.
64. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 3;
    C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 9.
65. J.H. van der Merwe : Die KP het die Oplossing!, p. 14.
66. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in Partisie.
67. A. Fischer en M. Abeldas (reds.) : A Question of Survival, Conversations with key South Africans, p. 131.
68. KP Overvaal, April 1987, p. 11.

69. Die Vaderland, 10-04-1987, p. 12.
70. Ibid.
71. INEG, K897 : A.P. Treurnicht : Toespraak, Federale KP kongres, 24-10-1986.
72. L. Joubert : KP-brief aan die kiesafdeling Waterkloof.
73. Ibid.
74. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 550: The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
75. South African Institute of Race Relations : Race Relations Survey 1985, p. 14.
76. Ibid.
77. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p.13.
78. H.J. Wilsenach : KP-verkiesingspamflet : Vir 'n Sekere Blanke Toekoms, stem Paul Fouché, Sunnyside, 6 Mei 1987.
79. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke Voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
80. Ibid.
81. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 1.
82. Ibid.
83. KP : Kolskote vir 6 Mei, p. 1.
84. Rapport, 03-05-1987, p. 11.
85. KP : Kolskote vir 6 Mei, p. 14.
86. Ibid., p. 16.
87. Ibid., p. 14.
88. Ibid.
89. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van die vierde Vrystaatse kongres, 8-9 Augustus 1986, p.16.
90. KP : Kolskote vir 6 Mei, p. 14.
91. Ibid., p. 2.
92. R.W. Louw : KP-verkiesingspamflet : Verkiesingsdag 6 Mei 1987.
93. Ibid.
94. Ibid.
95. J.A. Theron : KP-verkiesingspamflet : Uitverkoping!! Ja Gestem 1983, Vrede! Voorspoed! Veiligheid!.
96. C. Bakkes, C.C. du Preez, C.G. du Toit en M.C. Erasmus : Ope brief aan voornemende Nat-kiesers : Nasionale Party beleid.
97. A.P. Treurnicht : Treurnicht Addresses the World, 04-09-1985.
98. Ibid.

99. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 12.
100. Ibid.
101. Ibid., p. 5.
102. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke Voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
103. R.A. Schrire : "The election in retrospect : The 1987 elections", The South Africa Foundation News, vol. 13, nr. 5, Mei 1987, p. 1.
104. Ibid.
105. Die Vaderland, 25-03-1987, p. 1.
106. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 551: The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
107. Ibid.
108. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 2.
109. Ibid.
110. KP Overvaal, April 1987, p. 6.
111. Ibid.
112. P. Frankel : "The Right : can culture be translated into power?", South African Foundation Review, Februarie 1988, p. 3.
113. Ibid.
114. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 31.
115. J.H. Coetzee : "Die RSA-1985 : 'n (Blanke) Politieke Profiel", Oënskou, jaargang 3, nr. 2, Februarie 1985, p. 44.
116. P. Frankel : "The Right : can culture be translated into power?", South African Foundation Review, Februarie 1988, p. 3.
117. J.H. Coetzee : "Die RSA-1985 : 'n (Blanke) Politieke Profiel", Oënskou, Jaargang 3, nr. 2, Februarie 1985, p. 44.
118. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 74.
119. K. Brynard : "Regse skim kry lyf", Insig, April 1988, p. 14.
120. H. Kitchen (red.) : South Africa : In Transition to What?, p. 185.
121. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 74.

122. K. Brynard : "Regse skim kry lyf", Insig, April 1988, p. 14.
123. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 74;
P.L. Berger en B. Godsell (reds.) : A Future South Africa : Visions, Strategies and Realities, pp. 58-59.
124. Ibid., p. 59.
125. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 367.
126. Ibid., p. 73.
127. H. Adam : "The Ultra-Right in South Africa", Optima, vol. 35, nr. 1, 1987, p. 38.
128. I.J. van der Walt : "Ons politieke partye is by die kruispad (maar die KP hou koers!)", Woord en Daad, vol. 23, nr. 249, Mei 1983, p. 9.
129. H. Giliomee : The parting of the ways - South African politics 1976-1982, p. 159.
130. P. Frankel : "The Right : can culture be translated into power?", South African Foundation Review, Februarie 1988, p. 3.
131. D. Thema : "CP manifests white fear", Inside South Africa, vol. 2, nr. 6, Julie 1988, p. 2.
132. H. Kitchen (red.) : South Africa : In Transition to What?, p. 185.
133. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 31.
134. H. Adam : "The Ultra-Right in South Africa", Optima, Vol. 35, nr. 1, 1987, p. 37.
135. Ibid., p. 38.
136. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 75.
137. Ibid., p. 73.
138. Ibid., p. 338.
139. Ibid., p. 339.
140. P. Frankel : "The Right : can culture be translated into power?", South African Foundation Review, Februarie 1988, p. 3.
141. Ibid.

142. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
143. Ibid.
144. KP Overvaal, April 1987, p. 8.
145. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
146. Pretoria News, 25-03-1987, p. 7.
147. Ibid.
148. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
149. KP Overvaal, April 1987, p. 8.
150. Ibid.
151. Ibid.
152. Ibid.
153. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 366.
154. Ibid.
155. Ibid.
156. Die Burger, 21-04-1987, p. 9.
157. Ibid.
158. Ibid., 20-04-1987, p. 7.
159. Beeld, 01-04-1987, p. 15.
160. Oosterlig, 09-04-1987, p. 4.
161. Ibid.

# HOOFSTUK 4
## DIE BELEID VAN DIE KP TYDENS DIE VERKIESING

### 1 Kort oorsig oor die politieke denke van dr. A.P. Treurnicht
#### 1.1 Lewensskets

Die politieke welslae wat die KP in algemene, tussen- en munisipale verkiesings behaal het sedert sy stigting in 1982, wentel in 'n aansienlike mate om die charisma van sy hoofleier Andries Petrus Treurnicht. Sy "onkreukbare integriteit" help hieraan mee. Daar bestaan geen twyfel oor die hoë peil wat hierdie politikus handhaaf in redenaarsvermoëns, as partyleier en in menseverhoudings nie.[1] Vanuit KP-geledere word dr. Treurnicht se talentvolle vermoë om heersende strydpunte te identifiseer, te verstaan, te vertolk en op te los, beklemtoon.[2] Persoonlikheidsgewys beskryf Kleynhans vir Treurnicht as 'n "vaderfiguur" en sosiale mens wat ander mense aantrek.[3] Verder voel 'n mens gemaklik in sy teenwoordigheid.[4] Hiermee stem Fischer en Albeldas saam: "fatherly in manner and immaculate in appearance".[5] Hy is getroud met Engela Dreyer en die egpaar het vier dogters.

Treurnicht is op 19 Februarie 1921 op die plaas Middelpos, in die distrik Piketberg, gebore.[6] Hy woon die laerskool te Kromrivier by en matrikuleer te Hoërskool Piketberg in 1938. Nadat hy in 1941 die graad B.A. verwerf het, studeer hy vanaf 1942 tot 1945 aan die Universiteit van Stellenbosch in die teologie en word in 1946 as predikant gelegitimeer. As student te Stellenbosch het hy op die studenteraad gedien en was ook reisende sekretaris van die CSV.[7] Hy bedien die gemeentes van Oudtshoorn, Oudtshoorn-Wes, Rondebosch, Stellenbosch en Pretoria.[8] Vanaf 1960 was hy redakteur van die NGK-mondstuk Die Kerkbode en vanaf 1967 redakteur van Hoofstad op uitnodiging van John Vorster.[9]

Met Augustinus se beskouing oor die verval van beskawings as tema, verwerf Treurnicht in 1951 'n M.A.-graad in Filosofie en in 1957 'n Ph.D.-graad oor Kuyper se siening van die verhouding van die staat tot die kerk.[10] Albei grade is aan die Universiteit van Kaapstad verwerf. Hy het in 1971 LV vir Waterberg geword en dien vanaf 1971 tot 1982 in

die kabinet.[11] Vanaf 1976 was hy adjunk-minister van Bantoe Administrasie en Ontwikkeling en Bantoe Onderwys, vanaf 1979 Minister van Openbare Werke, Statistiek en Toerisme en vanaf 1980 Minister van Staatsadministrasie en Statistiek.[12] Belangrike politieke bakens in Treurnicht se politieke loopbaan was sy verkiesing in 1978 as Transvaalse leier van die NP en sy voorsitterskap van die Broederbond in die vroeë sewentigs, vanaf 1972.[13]

1.2 Politieke denke van A.P. Treurnicht

Treurnicht se politieke denke is in 'n sterk mate beïnvloed deur dr. Abraham Kuyper, die Nederlandse teoloog en voormalige Nederlandse premier.[14] Hy is verder ook beïnvloed deur dr. H.F. Verwoerd, prof. A.H. Murray, prof. E.C. Pienaar en dr.J.D. Voster (gewese moderator van die NG-Kerk).[15] Treurnicht filosofeer uit die Calvinistiese tradisie wat onder andere verteenwoordig word deur Kuyper.[16] Treurnicht sê dat Kuyper wel op hom persoonlik 'n invloed gehad het, maar sê ook: "meer die filosofiese begronding daarvan, alhoewel die basiese beginsels van sy denke lank reeds vervleg lê in die Afrikaner se volkspolitieke denke".[17]

Die hoofbeginsel van die Calvinisme, is die soewereiniteit van God oor die ganse kosmos, aldus Kuyper. Hieruit vloei 'n drievoudige soewereiniteit van staat, samelewing en kerk. God het alle volke geskep wat deur sonde van mekaar geskei word. Ten einde die sonde teen te werk, skenk God soewereiniteit aan die regeerders om met "swaardmag" reg en orde te handhaaf.[18] Deurdat Kuyper aan ander samelewingsverbande soewereiniteit toeskrywe naas die staat, beperk hy ook op hierdie wyse die soewereiniteit van die staat. Een wyse waarop hy die staat seggenskap oor ander verbande ontsê, is om te stel dat slegs God bokant hulle staan. God se absolute soewereiniteit funksioneer dus as inperker van die relatiewe soewereiniteit van sosiale verbande.[19] Die staat beskik oor reg om grenssfere af te dwing ingeval van botsing en die plig om individue te beskerm teen magsmisbruik van ander sfere. Soewereiniteit word primêr aan God en sekondêr aan lewenskringe toegeken.[20]

Treurnicht volg in hooftrekke die standpunt van Kuyper en daarvolgens is

die Calvinisme se basiese beginsels: Die soewereiniteit van God,(die hele lewe in al sy uitinge word gesien as staande onder die heerskappy van God), die sekondêre soewereiniteit van lewenskringe, verwerping van uitwissing van grense tussen lewenskringe, aanvaarding dat die Bybel lig werp op elke lewenskring en die verwerping van staatsabsolutisme en liberalistiese individualisme.[21] Treurnicht pas hierdie beginsels op Suid-Afrika toe en daarvolgens moet politieke leiers die eise van die Koningskap van Christus deurdink en in die praktiese politiek toepas. Verder is 'n volk 'n ordinansie van God en daarom "nasionaliseer" God die mensdom.[22] Aangesien God nasionale verbande tot stand bring, moet nasionale identiteit gehandhaaf bly. Die Calvinistiese beginsel van samehangende verskeidenheid loop uit op die beleid van afsonderlike ontwikkeling.[23] Hieroor sê dr. Treurnicht: "Vir my is die Afrikaner se beleid van afsonderlike ontwikkeling vir die verskillende volksgemeenskappe die uitvloeisel van sy Calvinistiese denke, oftewel sy begrip van die Bybel. Ek wil dit waag om ons beleid van woonbuurtskeiding, politieke skeiding en afsonderlike tuislande as toepassing van hierdie Calvinistiese beginsel te beskryf. Dis die praktiese handhawing van die verskeidenheid en dit skep die geleentheid vir eie roepingsvervulling van die verskeidenheid van volke".[24]

Volgens Treurnicht is sy persoonlike credo dat hy: "die lewenskringe waarin die mens lewe, sien as sirkels of kringe wat die een na die ander wyer uitkring tot feitlik by die eindes van die aarde".[25] Vir elke enkeling is daar die binnekring, bv. van sy eie persooon en gewete, asook die binnekring van sy eie gesinslewe, sy taal, kultuurgemeenskap en sy volksgemeenskap. Daar is hy tuis en word hy aanvaar. Daar word sy regte en vryhede vertolk én beskerm.[26] Die ander gemeenskappe by wie die nodige samewerking verkry moet word in gemeeenskaplike sake, lê in 'n wyer kring. So is die Afrikanervolk onderskeibaar van nie-blanke volke aan wie hulp en diens gelewer word en wie se hulp nodig is teen gemeenskaplike vyande.[27] Verder is daar in elke volk 'n middelpuntsoekende krag wat die onderskeid tussen volke afteken.[28] 'n Kultuur is selfsoekend, middelpuntsoekend, en dis in sy wese gegee om behoudend te wees wat sy eie aard, in onderskeiding van ander, behels.[29] Op 'n vraag wat die Afrikaner se middelpuntsoekende kragte is, antwoord Treurnicht as volg: "Ja, dit is die elemente wat van hom 'n volk maak.

Dit is sy afkoms, taal, kultuur, gevoel van verbondenheid met mekaar, gemeenskapslewe, volksbewussyn en dan ook die strewe om die politieke middele te vind om as 'n volk homself te beskerm teen moontlike ondermyning van sy vryheid."[30]

Die begrip "volk" staan sentraal in Treurnicht se denke. In 'n NP-koukusvergadering op 4 Maart 1975, sê hy: "Ek self het gesê ons benadering in die politiek en maatskaplike lewe is 'n volksbenadering".[31] Treurnicht omskryf nasionalisme as: "die strewe om die eie nasie in stand te hou, sy welsyn te bevorder op grond van die oortuiging dat hy 'n sekere waarde verteenwoordig en 'n bepaalde taak vervul het".[32] Wat die Afrikanervolk betref, sê hy: "is dit die strewe om op elke terrein van die lewe die kenmerke van ons volk te laat geld, ons rol te speel en volwaardig volk te wees, dit wil sê, op maatskaplike, ekonomiese, kulturele en politieke gebied".[33]

Die "ons-hulle"-teenstelling is ook te vind in die denke van Treurnicht. Hy stel dat: "Soos alle lewende organismes met 'n eie aard, volg dit (volk of kultuurgemeenskap) die weg van insluiting van wat aanneemlik en uitsluiting van wat lewensgevaarlik of wesensvreemd is".[34] In lyn met hierdie beredenering kan die blanke met reg sê: "White you are my people, not White you really are not my people".[35] Verder sê hy in dieselfde onderhoud, dat daar in enige kulturele groep twee beginsels werk, nl.: "an absorbing and an integrating function, and, at the same time, an excluding function as to who belongs and who does not belong to the group".[36] Ook is rasse-onderskeid 'n werklikheid en is dit die basis van onderskeid t.o.v. identiteite en apartheid ('separateness') in die gemeenskapslewe.[37]

Volgens Degenaar wil Treurnicht 'n Bybelse grondslag hê vir afsonderlike ontwikkeling en vind nie net dat God volke skep nie, maar dat Hy ook hulle grense vaslê.[38] Die religieuse fundamentering van die volksgedagte, apartheid en grense van volke, is belangrik vir Treurnicht. Op 'n vraag of die sg. "volkskring" sentraal staan in sy denke, antwoord hy: "Die volksgedagte is nie net 'n volkekundige gedagte nie, maar in ons denke ook 'n baie sterk religieuse begronding en die openbaring wat die Skrif vir ons gee oor die ontstaan van volkere en die

voortbestaan dwarsdeur die menslike bedeling tot aan die einde wat die Skrif vir ons voorstel".[39]

Treurnicht stel dit dat die Bybel groot erns maak met die feit van die bestaan van nasies en volke.[40] Die lotgevalle van nasies en volke val binne die wil en ingryping van God. Om sy stelling te ondersteun, meld hy Genesis 10 en 11, Deuteronomium 32 vers 8 en Handelinge 17 vers 26.[41] Treurnicht sê ook dat die gedagte dat almal onder een dak moet saamkom, onchristelik is en in stryd is met die opdrag van die Skepper om te versprei en om volkeregewys te versprei.[42] Die gedagte van die verskeidenheid van volke loop regdeur die Bybel. Die Allerhoogste het mense in volke opgedeel en hulle grense bepaal.[43] Volkeverskeidenheid word ook nie deur die eis van die Christelike eenheid veroordeel of deur die versoening in Christus vernietig nie.[44] Desnieteenstaande, moet die geregtigheidseis gehandhaaf word, ook in groepsverhoudinge.[45] Alhoewel die ware naasteliefde beoefen moet word, moet dit geskied sonder dat dit ten koste van "eie-nasie"-liefde is.[46] Aansluitend hierby, stel Treurnicht dat God die afsonderlike bestaan van nasies in Sy heilsplan insluit. God wil ook verheerlik word deur die verskeidenheid van karakter en gawes wat nasies van mekaar onderskei.[47]



## 2 Beleid van die KP in die 1987-verkiesing

### 2.1 Bespreking van partisie

Om 'n vaste, algeldende definisie van partisie te gee, is nie 'n maklike taak nie. Alhoewel die KP basies op dié één beleidsformulering afstuur, kom daar in geen KP-lektuur vóór, tydens of ná die 1987-verkiesing, 'n vaste definisie van "partisie" voor nie. Uit verskeie uitsprake en verkiesingslektuur verkry 'n mens egter basiese gronde van hierdie beleidsrigting. Hierby sal stilgestaan word. 'n Wetenskaplik-gefundeerde definisie van partisie word deur Johnstone gegee: "Die verdeling van die grondgebied van 'n staat in twee of meer geopolitieke eenhede of gebiede wat daarna as afsonderlike politieke entiteite of state fungeer".[48] Histories hou partisie verband met die begrippe segregasie of skeiding.[49] Kyk mens na die verkiesingsomskrywings van partisie, val die volgende terme mens op: vaderland, afsonderlike ontwikkeling, geografiese skeiding, selfbeskikking, grondgebied en naasbestaan.

Volgens Treurnicht het partisie te make met eie grondgebied in 'n eie vaderland.[50] Volgens 'n verkiesingspamflet is partisie: "Konserwatiewe-beleid wat sal meebring dat, afgeskei van ander volke, die Afrikanervolk en Engelssprekendes wat met die Afrikaner assosieer, 'n eie vaderland het waarin hy 'n meerderheid is en slegs deur sy eie mense regeer word."[51]

In 'n pamflet van die KP-Kroonstad word partisie gelyk gestel aan geografiese skeiding.[52] Tydens 'n onderhoud vra Van der Merwe (KP-LV) die vraag hoe die blankes hulself sal regeer en antwoord dat dit sal plaasvind deur partisie, m.a.w. om die grond te verdeel sodat die blanke in 'n gedeelte van SA sy selfbeskikking sal toepas en uitlewe.[53] Treurnicht vul hierby aan wanneer hy sê dat die KP in partisie glo, d.w.s. die naasbestaan van verskillende volkere elkeen op sy eie grondgebied en in daardie grondgebied is die volk onder sy eie regering.[54] Volgens hom is dit die enigste werkbare model vir die toekoms van Suid-Afrika. In 'n KP-Waterkloof pamflet word partisie gesinoniemiseer met afsonderlike ontwikkeling.[55] Tydens 'n KP-kongres trek Treurnicht in dieselfde trant die analogie tussen partisie en afsonderlike ontwikkeling deur te verklaar dat die KP nie aarsel om te sê dat hy vir afsonderlike ontwikkeling staan nie. Voorts sê hy dat mens gesonde verhoudings kry as dié beleid toegepas word en die saamdwing van ongelyksoortiges is tirannie.[56] Hy sê ook dat 'n mens nie redelike mense van alle volke deurmekaar "roer" nie.

Volgens Mulder (KP-LV) is partisie 'n akademiese woord wat in die akademiese wêreld gebruik word.[57] So was die plakkaat: "Gun elke volk sy eie", waarskynlik die populêre manier gewees om dit na buite aan te bied. Dit was so gedoen sodat die man in die straat en gewone Nasionalis, dit kon verstaan.[58] Wat die eie volk betref, stel Van der Merwe (KP-LV) dit duidelik dat partisie KP-beleid is. Die basiese beleid van die KP is selfbeskikking, m.a.w. dat die blankes oor hulle eie lot beslis en oor hulself regeer.[59] 'n KP-bekendstellingsblad sê dat elke volksgroep die reg moet hê om homself in sy eie vaderland te regeer. As elke volk homself regeer, dan word elke volk se volle selfbeskikking tot op die hoogste vlak erken en dan word geen volk se voortbestaan bedreig

nie.[60]

Die vraagstuk hoedanig partisie en apartheid van 1948 sinonieme is kan hier aangesny word. Volgens Boshoff is daar sterk ooreenkomste tussen die twee beleide en 'n sterk voortsetting van apartheid is waarneembaar in partisie.[61] Daar het wel in die aanbieding van partisie aanpassing plaasgevind, maar nie sodanig dat ons met 'n geheel en al nuwe beleid te doene het nie - dit is 'n voortsetting van apartheidsbeleid, van die afsondelike ontwikkelingsbeleid van die veertiger- en vyftigerjare en nie ('n) heeltemal nuwe beleid is aangekondig nie.[62] Volgens Treurnicht is dit basies dieselfde begrip en hy sê: "al sou in die praktiese toepassing daarvan 'n mens miskien nie in die besonderhede wetgewing sedert 1948 beskou nie".[63] Dit laat die gedagte ontstaan of die KP hulle oogmerk om die ontugwet en wet op gemengde huwelike herin te stel, sal deurvoer. Moontlik sal die realiteite van die dag dit takties en prakties nie toelaat nie. Vir Mulder is partisie so gekies as poging om die woord meer aanvaarbaar te maak na buite.[64] Mulder gaan voort: "In 1948 het die NP waarskynlik "apartheid" gekies omdat hy baie goeie propagandaverbruik na binne het en daarmee het hy die verkiesing gewen, maar dié woord het na buite baie negatiwiteit uitgelok, vir die buitelandse verbruik daarvan, en daarom is waarskynlik partisie 'n woord, wat ek dink, mens na die buiteland kan verkoop, want dit is 'n erkende term. Toe Israel tot stand gekom het, het die VN 'n komiteetjie gehad: 'For the partitioning of Palestine' ".[65]

Die KP verantwoord sy beleid van partisie d.m.v. verwysing na verskeie redes, maar basies kom dit daarop neer dat magsdeling tussen verskillende nasies en mense van verskillende kulture in een regering, lei tot wanorde en oorheersing van minderhede.[66] Die KP stel dit ook dat 'n magstryd ontstaan wanneer Suid-Afrika se 13 onderskeie volke almal saam in een grondwetlike bedeling ingedruk word.[67] Integrasie van ongelyksoortiges bring wrywing en botsing, aldus die KP.[68] Aangesien diegene wat in die meerderheid is poog om die meeste mag te verkry, lei dit daartoe dat minderhede se voortbestaan bedreig word. Voorbeelde van waar bogenoemde plaasgevind het, is Libanon (godsdiensverskille), Ciprus (Turke en Grieke), Indië en etniese botsings in Somalië, Ethiopië, Nigerië en Zimbabwe.[69]

Partisie is, aldus die KP, suksesvol aangewend om spanning tussen volke uit die weg te ruim. Voorbeelde hiervan is as volg : Portugal en Spanje (1640), Noorweë en Swede (1905), Ysland en Denemarke (1944), Indië en Pakistan (1947), Israel (1948), Ruanda en Burundi (1962), Pakistan en Bangladesj (1971) en Ciprus (1974).[70] Die onafhanklikheidswording van tuislande in SA word ook gemeld. Die KP is seer sekerlik bewus van die probleme wat hulle sal ondervind om die beleid van partisie toe te pas as hulle aan bewind sou kom. N.a.v. die vraag hoe realiseerbaar die KP se beleid is, stel 'n KP-pamflet: "Moeilik is dit wél. Maar hoe moeilik sal dit nie wees om die Afrikanervolk tot politieke selfmoord te oorreed nie!".[71] Die KP sien die reeds onafhanklike state (tuislande) in SA as grondige basis waarvanuit die partisiebeleid van stapel gestuur en moontlik voltrek kan word.

Kritiek vanuit die internasionale gemeenskap op apartheid is oorbekend. Dit is nie die doel om hier daarop in te gaan nie. Kritiek op partisie is deur Du Pisani gelewer.[72] Die internasionale gemeenskap is nie die blanke minderheid se aandrang op selfdeterminasie, veral op die basis van partisie, goedgesind nie. Die buitewêreld sien die konflik in Suid-Afrika nie as selfdeterminasie van minderheidsgroepe nie, maar hoofsaaklik as konflik om die toewysing van hulpbronne, skending van sosio-politieke geregtigheid, basiese menseregte en (die gebrek aan) politieke deelname deur die meerderheid in prosesse van sentrale besluitneming en regering.[73] Laastens het partisie in geen enkele geval konflik stopgesit nie - al was daar aansienlike bevolkingsverskuiwings. Noord-Ierland en Israel getuig byvoorbeeld van voortgesette geweld.

## 2.2 Beleidsaspekte van die KP soos gevoer tydens die verkiesing

### 2.2.1 Inleiding

Aangesien partisie as basiese beleidsprinsipe reeds aangesny is, kan daar in hierdie afdeling gelet word op beleidsaspekte van die KP t.o.v. spesifieke sake, bv. die ekonomie en selfbeskikking. Aangesien strydpunte meer 'n wyse van wedersydse kritiek tussen politieke partye is, geld politieke beleid eerder as remedie of antwoord op kritiek en is ook gemik op positiewe selfbekendstelling. Vier belangrike aspekte word gedek in hierdie afdeling, nl. die ekonomie, selfbeskikking,

veiligheid en laastens die gemeenskapslewe.

2.2.2 Ekonomie

Die streng idealisties-prinsipiële denke wat die KP handhaaf teenoor staatkundige sake is ook duidelik t.o.v. ekonomiese aangeleenthede. Ooreenkomstig amptelike KP-beleid, kan ekonomiese oorwegings nie die heer en meester wees van staatkundige beleid nie, maar is dit van belang by die uitvoering van staatkundige beleid in die praktyk.[74] In lyn met "staatkundige" partisie, glo die KP dat elke volk vir sy eie ekonomiese groei, beleid en begroting verantwoordelik sal wees.[75] Die KP onderskryf ook ekonomiese welvaart vir almal, 'n vrye-ondernemingsstelsel, 'n gesonde handel- en nywerheidsbeleid met klem op private inisiatief, onafhanklike entrepeneur kleinsake-ondernemings, asook 'n gedissiplineerde, gelykmatige groeikoers.[76]

Herstel van orde word deur die KP gestel as voorwaarde vir die herstel van die landsekonomie.[77] Die KP het by wyse van verskeie segsmanne dit keer op keer gestel dat onrus buitelandse beleggers afskrik. Die werklike oorsaak waarom die buitelandse maatskappye uit Suid-Afrika onttrek het, is die hoë loon tot lae produktiwiteits-verhouding en nie apartheid nie. Inteendeel, apartheid het hulle tot onlangs toe goed gedien.[78] Hulle sal egter weer vertroue kry in Suid-Afrika se ekonomie, omdat 'n sterk blanke regering hulle ondernemings en beleggings kan beveilig.[79] Die veiligheidsmagte sal opdrag gegee word om te doen wat hulle nodig ag ter wille van wet en orde.[80] Verdere algemene ekonomiese herstel uit 'n KP-oogpunt sluit die stopsit van oorspandering deur die owerheid in, sowel as dat Suid-Afrika se minerale in verwerkte vorm uitgevoer word.[81] Met die "tong in die kies" het een KP-pamflet verklaar dat SA weer respek in die internasionale geldwêreld kan afdwing, aangesien die ekonomie onder 'n KP-bewind deur kundiges bestuur sal word.[82] Die KP het in 1987 ook beloof om inflasie, stygende pryse en hoë rentekoerse te bekamp om te voorkom dat die land verder verarm.[83] Alhoewel die KP ten gunste is van beskerming teen buitelandse mededinging, sal hy ook die uitbou van internasionale ekonomiese betrekkinge ondersteun.[84] 'n Sterker klank tree te voorskyn wanneer

hierdie party verklaar dat hy alle staatskontrakte by voorkeur aan Suid-Afrikaanse nywerhede sal toeken.[85] Die KP sal ook strenger kontrole oor die druk van geld deur die Reserwe Bank toepas, om die probleem van die uitermatige skep van geld te bekamp.[86]

Wat die interne ekonomie betref, wil die KP monopolievorming bekamp.[86] Die KP glo ook in 'n vryemarkstelsel en het volgens sy manifes belowe om monopolistiese neigings te beveg.[87] Ooreenkomstig hiermee, sal die KP die ekonomie terug laat keer na die man in die straat en die onafhanklike entrepeneur. Treurnicht het ook in Februarie 1987 verklaar: "We do not subscribe to the monopoly capitalism which exists today in the so-called free-enterprising South Africa".[88] Die simbiotiese verhouding tussen groot geldbase en die regering staan die KP glad nie aan nie, soos blyk uit die volgende stellings: "Die monopolistiese toestande in die ekonomie waardeur die groot geldbase die Suid-Afrikaanse verbruiker uitbuit, sal onmiddelik uitgeskakel word" en "Die huidige Regering se begunstiging van groot sake-ondernemings sal stopgesit word en kleinsake ondernemings sal bevorder word".[89] Desnieteenstaande beskou die KP die vryemarkstelsel as uiters belangrik vir die blanke se voortbestaan.



Die KP het sy houding teenoor ekonomiese interafhanklikheid omsigtig verwoord. Dit is steeds gebaseer op die gedagte dat die tuislandbeleid 'n werkbare een is en met die aanname dat hierdie state nie by die RSA geïnkorporeer sal word nie. Die feit van ekonomiese interafhanklikheid tussen volke en groepe word aanvaar, asook die noodsaaklikheid van samewerking, beraadslaging en wedersydse hulpverlening, maar dit moet nie geskied ten koste van eie politieke mag of magsbasis nie.[90] Ook het die geskiedenis getoon dat staatkundige onafhanklikheid bestaanbaar is met ekonomiese interafhanklikheid van state, aldus die KP.[91]

Die KP omseil as't ware die ekonomiese afhanklikheid van mense in Suid-Afrika, met die mening dat die grootste moontlike ekonomiese selfstandigheid bevorderlik is vir selfstandige politieke besluite.[92] Hierdeur word ook 'n illusie geskep dat etniese groepe in Suid-Afrika ekonomies selfstandig is, terwyl die blanke tegelykertyd die politieke beheer in Suid-Afrika behou, te midde van miljoene nie-blankes wat

ekonomies deelneem aan die blanke ekonomie, maar uitgesluit is van politieke deelname in die RSA. Die KP poog om hierdie probleem te oorbrug d.m.v. nywerheidsdesentralisasie ter wille van die vestiging van elke volk op sy eie grond onder sy eie owerheid.[93] Verder word die reeds afgetakelde idee van 'n Stateberaad van Suid-Afrikaanse state (*vide* H.F. Verwoerd se Gemenebes en P.W. Botha se Konstellasie) gesien as ideaal, aangesien dit vir alle volke voordelig sal wees om mekaar onderling by te staan en minerale en ander rykdomme op 'n ooreenkomsbasis aan mekaar te voorsien.[94]

Van Jaarsveld bevestig dat ekonomiese segregasie 'n onwaarheid is, aangesien dit 'n kunsmatige skeiding deur wetgewing is en die Suid-Afrikaner het self die ekonomie gemeng.[95] Hy gaan voort met die stelling dat daar dwarsdeur Suid-Afrika se geskiedenis ekonomiese integrasie was - eers in die platteland en toe in die stede. 'n Interessante aspek wat deur hom aangeraak word, is die verkryging van werkers by swart statte deur die Voortrekkers gedurende die Groot Trek, omdat hulle nie slawe uit die Kaap kon saambring nie.[96] Dit bevestig die idee van ekonomiese integrasie as realiteit. In die lig van bogenoemde feite, is die idee van "ekonomiese interafhanklikheid" (sonder politieke oplossings) omseiling van werklikhede en 'n vergissing, aangesien etniese groepe en individue, eerder as state, beslag neem in Suid-Afrika se realiteite van 'n ten volle geïntegreerde ekonomie.

Die KP laat niemand in die duister oor sy houding teenoor sanksies nie. Uit 'n KP-inligtingsstuk spreek bogenoemde stelling duidelik: "Die KP word nie afgeskrik deur dreigemente van sanksies nie. Sanksies as 'n metode om regerings tot 'n val te bring, het nog nêrens geslaag nie".[97] Die KP se idee dat die Weste afhanklik is van Suid-Afrika se minerale, hou nie steek met werklikhede nie. Inteendeel, dit is 'n uitgediende opvatting. Te oordeel aan die volgende : "Boikotte en dreigemente van boikotte het SA gedwing om ekonomies 'n selfstandige land te word",[98] lyk dit oënskynlik of 'n volle verhaal weergegee word, maar uiteraard is dit 'n eensydige siening van 'n komplekse aangeleentheid. Om die argument van selfstandigheid te ondersteun, word Suid-Afrika se suksesse met die vervaardiging van plaasvervangende olie en wapens vermeld.[99]

Die KP vra ook of internasionale beleggings na Zimbabwe, Angola, Mosambiek, Namibië en Suid-Afrika gestroom het na bewindsveranderings (in SA 'n veelrassige regering).[100] Dit is 'n treffende vraag wat 'n onseker kieser kan oortuig om sy steun aan die KP toe te sê. Die KP antwoord dan self genoemde vraag as volg: "Nee, niemand belê in 'n land waarvan die regering vertroue in sy toekoms verloor en begin toegee aan druk van buite nie".[101] Laastens kom uit KP-oord die volgende onomwonde KP-mening: "Al sou sanksies ook 'n kans gehad het om te slaag, sal die KP hom nog steeds nie laat voorskryf deur die buiteland nie - dit sou tot permanente politieke afdreiging lei."[102]

In die 1987-verkiesing, het 'n beduidende aantal boere die KP ondersteun, veral in Noord-, Oos- en Wes-Transvaal. Die landboustem is van groot belang vir die KP. Daarom is dit nie vreemd nie dat groot gedeeltes KP-beleidsargumente daarop gemik is om die boere te paai en te koester as 'n kleinood. Dit kom op niks anders neer as verkiesingsbeloftes nie. Amptelik beskou die KP die landbou as van strategiese belang en staan hierdie party vir 'n selfstandige en stabiele boeregemeenskap.[103] Die herstel van die landbou tot 'n selfstandige en gesonde bedryf, is volgens die KP vir hom 'n dringende prioriteit.[104] Beloftes om 'n groter deel van die begroting af te staan aan landbou, hoë rentekoerse te verlaag, monopolieë m.b.t. insetkoste te verlaag en hulp te verleen aan boere wat met sekwestrasie gedreig word, is gemaak.[105]

Dit blyk dat partisie hand aan hand gaan met sekere gedagterigtings in die regse kraal. So gaan die KP byvoorbeeld blanke ontvolking van die platteland teenwerk, blanke boere hervestig op die platteland en die landboukoöperatiewe beweging versterk.[106] Verdere uitbouing van partisie sal ook geskied op landbougebied, waar die KP as regering nie sal inmeng in arbeidsverhoudinge in die landbou nie, maar eerder diensvoorwaardes sal ondersteun en aanmoedig. Vertikale integrasie in die landbou sal bestry word.[107] Wat die swart selfregerende state betref, moet die ontwikkeling van die landbousektor gesien word as 'n dringende prioriteit en daarna moet met 'n "Derde Wêreld-bril" gekyk word.[108] Treurnicht verklaar dat ontwikkelingsfondse aangewend moet word om arbeidsintensiewe industrieë te stig en nie gesofistikeerde

industrieë nie.[109]

Partisie word in sy indringendste betekenis van die woord toegepas op die arbeidsterrein. So erken die KP die blanke en ander volke se selfbeskikkingsreg op dié terrein deurdat alle groepe se reg tot "geografies afsonderlike ontwikkeling" op arbeidsterrein bevestig word.[110] Die intensie van dié beleid is dus verreikend. Aansluitend by die genoemde beleid, word die verpligting op volksowerhede (tuislandregerings) geplaas om werksgeleenthede vir sy burgers te voorsien. Ook sal in die blanke gebied, blanke selfwerksaamheid en immigrasie van blankes, bevorder word.[111] Dan belangrik, is dit KP-beleid dat: "In die blanke RSA sal 'n stelsel van arbeidssonering vir die werkers van ander volke ingestel word om te verseker dat hulle ná die blanke, indiensnemingsvoorkeur kry aangrensend of naby hulle ondeskeie state, of waar hulle getalle tans oorheersend is (bv. Kleurlinge in die Wes-Kaap of Suid-Sotho's in die Vaal-Driehoek)".[112] Bogenoemde beleid getuig van die KP se voorneme om hulle partisie-beleid intens toe te pas. Voortvloeiend uit die toepassing van die geografiese skeiding of dan partisie op die arbeidsterrein, sal die KP poog om werksgeleenthede eerstens vir blankes binne die blanke vaderland te skep.[113] Verder sal blanke belasting eerstens binne die blanke vaderland aangewend word.

'n Belangrike aspek van die KP-beleid ten opsigte van die ekonomie, is hulle beleid teenoor vakbonde. Gesien in die lig van heersende tendense van vakbonde (by uitstek swartvakbonde) om 'n hoë profiel te handhaaf, is die KP-beleid met betrekking tot vakbonde, belangrik. Volgens die KP sal vakbondsregte in die blanke vaderland slegs aan blankes toegestaan word.[114] Volgens Mnr. Koos van der Merwe, KP-LV en in 1987 KP-kandidaat, sal die KP blankes se poste beskerm, al is dit deur wetgewing en hy vervolg: "swart vakbonde word misbruik om vir swartes politieke regte saam met Blankes te kry. Dit sal tot die vernietiging van die blanke lei. Daarom moet swart vakbonde afgeskaf word".[115] Die KP verwerp swart vakbonde en sal dit afskaf as hy aan bewind kom.[116]

Vir die KP gaan produktiwiteit en die bekamping van inflasie hand aan hand. Eskalerende kostes (inflasie) kan, volgens die KP, beperk word

deur arbeid te vergoed vir wat dit werd is.[117] 'n Verhoging in lone moet gepaardgaan met 'n verhoging in produktiwiteit.[118] In 1987 het die KP-kandidaat in Waterkloof hom verbind met: "die geleidelike verarming van blankes teen te staan deur vermorsing van staatsgeld teen te werk, die loonvernouing van die loongaping sonder gepaardgaande hoër produktiwiteit te staak en stygende lewenskoste daadwerklik te bekamp".[119] Verder sal gasarbeiders in Suid-Afrika voorsien word van 'n werkpermit en 'n paspoort.[120] Die betoog oor die KP se ekonomiese beleid word hier afgesluit met 'n kort verwysing na die KP se beleid ten opsigte van belasting. Vir die KP moet belasting meer eweredig onder almal versprei word. Groot maatskappye moet nie in staat gestel word om belasting te vermy nie en moet 'n groter bydrae tot die totale staatskas maak.[121] Die KP sal ook "topstruktuur"-aanstellings inkort en "vermaaklikheidsverkwisting" sal gestaak word.[122]

2.2.3 Selfbeskikking

Die begrip selfbeskikking is sentraal in die denke van die KP. Volgens die KP-program van beginsels en beleid, lui die definisie van selfbeskikking as volg: "selfbeskikking is die reg van 'n volk om ten opsigte van elke faset van sy bestaan, sonder inmenging, self te beslis".[123] Die KP eis blanke selfbeskikking en gun selfregering aan elke ander volk.[124] Die KP aanvaar nietemin die vreedsame naasbestaan van volke en die volle verwesenliking van elkeen se reg op selfbeskikking. Verder word ten volle geglo dat volle politieke selfbeskikking alleen verwesenlik kan word deur die maksimale vestiging van elke volk in sy eie gebied.[125]

Magsdeling, integrasie en gemengde regering word nie alleen gesien as sinonieme nie, maar is onversoenbaar met selfbeskikking en word gevolglik verwerp.[126] Tydens 'n federale KP-kongres in 1986 het Treurnicht gesê dat daar nie vir "ons volk" politieke heil in magsdeling is nie.[127] Verder sê hy dat 'n beleid van billike partisie die enigste manier is waarop volke se vryheid en onafhanklikheid verseker kan word. By dieselfde geleentheid, het hy in verband met magsdeling verklaar: "If you share power, you loose control".[128] In Mei 1987 het Treurnicht in dieselfde verband die lyn getrek tussen enersydse afkeuring van

magsdeling en goedkeuring van partisie, deur die KP se beleid van politieke partisie as die enigste sleutel tot 'n stabiele en vreedsame toekoms voor te hou.[129] Hy beklemtoon dat die beleid van magsdeling nêrens in die wêreld geslaag het tussen verskillende kulture nie en dat selfdeterminasie nie in 'n gemeenskaplike grondgebied uitgeoefen kan word nie.[130]

Reeds so ver terug as 1982 het dr. C. Jooste (voormalige Patriot-redakteur), die KP se standpunt oor magsdeling duidelik gestel: "Mag kan dus eintlik nie gedeel word nie. Elke volk moet kan ontwikkel tot waar hy die oppergesag besit om te regeer, en sy oppergesag kan net binne 'n omlynde grondgebied geldig wees. Sodra 'n ander volk dieselfde gebied betree, begin die stryd om mag en die uiteindelike oppergesag om te regeer. Die uiteinde van so 'n stryd is die verdrywing van een van die volke of van altwee, ongeag daarvan of die stryd vreedsaam of gewelddadig verloop. Die uiteinde van twee volke in een land kan dus magshandhawing deur die een volk of magsoorname deur die ander (of deur die nuwe volk wat ontstaan) wees, maar nie magsdeling nie".[131] Ooreenkomstig bogenoemde opinie, lui die KP-beleidsblad: "As almal saam in één grondwetlike bedeling ingedruk word ontstaan 'n magstryd. Dan wil elkeen probeer om die ware mag in die hande te kry".[132] Gevolglik kan die minderheid se bestaan dus bedreig word. Volgens die KP het die beleid van magsdeling nou sigbaar misluk in Suid-Afrika.[133] Verder het die geskiedenis, aldus die KP, bewys dat 'n volk slegs kan voortbestaan indien hy homself in sy eie vaderland regeer.[134]

In 'n 1987-onderhoud is Treurnicht gevra wat sy visie vir 'n ideale staatsvorm vir Suid-Afrika is.[135] Hy het homself in duidelike taal as volg uitgelaat: "We are not in favour of a one-man, one-vote in the unitary system. But we are in favour of various democrasies where the various people, in their own territories would have one-man, one-vote. They would be able to elect their own representatives" en verder "We are in favour of various democrasies comprising of Whites, Coloureds, Indians and the various Black peoples of SA."[136] Hierdie state sal deur middel van 'n Stateberaad of Gemenebes van Suid-Afrikaanse nasies saamwerk. Interstaatlike samewerking tussen die onafhanklike nasionale

state en Suid-Afrika oor sake van gemeenskaplike belang, sal bewerkstellig word.[137]

Wat die blanke se staatkundige posisie betref, sal die KP 'n blanke meerderheidsbesettting in die RSA daadwerklik bevorder.[138] Verder sal wetgewing wat die blanke se uitsluitlike reg om oor homself te regeer aantas, deur 'n KP regering herroep word.[139] Die KP is onder geen omstandighede bereid om oor die toekoms van blankes met enige ander nasie van watter kleur ookal, te onderhandel nie.[140] Suid-Afrika se blankedom het ook rede om trots te voel, aangesien Suid-Afrika se lewensstandaard die hoogste in Afrika is en seer sekerlik het die blankes die reg tot 'n land van hulle eie waar hulle in vryheid kan woon.[141] Belangrik is dat die blanke gebied die oorskot van die RSA sal wees, nadat die "twelve state territories" daargestel en finaal gekonsolideer is.[142]

Die KP het die 1987-verkiesingstryd t.o.v. die Kleurlinge en Asiërs, met die sg. "hartland"-beleid gevoer. 'n "Hartland" is 'n wetenskaplik bepaalde en omlynde jurisdiksiegebied.[143] Volgens KP-beleid, sal wetgewende, uitvoerende en regterlike funksies in hierdie "hartlande" uitgeoefen word. Bestaande groepsgebiede van Kleurlinge en Asiërs maak dié twee groepe se grondgebiede uit.[144] Kleurling- en Asiërgemeenskappe wat hulle buite die "hartlande" bevind, bly onder RSA-beheer en plaaslike bestuursfunksies kan aan hulle gedelegeer word. Slegs binne die "hartlande" sal die gemeenskappe politieke regte in hulle "hartlande" kan beoefen. "Hartlande" sal uitgebou kan word deur aangrensende blanke grond te koop.[145] Wat die Asiërs betref, meen die KP dat 60% van hulle gekonsentreer is rondom Durban. Hulle moet toegelaat word om hierdie gebiede uit te brei en volle jurisdiksie te verkry.[146]

Die Kleurling, aldus die KP, is afstammelinge van die Khoikhoi (Hottentotte) en San of Boesmans, en nie van 'n vermenging tussen wit en swart nie.[147] Die Kleurlinge is 'n aparte volk met 'n reg tot 'n eie vaderland.[148] Hulle is verder 'n nasie met maklik identifiseerbare tradisies en kultuur.[149] Dit is ook, volgens die KP, in ooreenstemming

met die Erika Theron-Verslag.[150] Volgens die KP-onderleier, dr. F. Hartzenberg, het 80% van plattelandse en 70% van stedelike Kleurlinge tydens opnames hulle voorkeur uitgespreek om met hulle eie mense te meng. Hy sê verder oor die Kleurling: "a process of national conciousness had taken place. We see the Coloureds as a nation in making".[151] In die Kaapprovinsie woon 88% van die totale Kleurlingbevolking. 'n Derde van hierdie bevolkingsgroep is woonagtig in die Kaapse Skiereiland en 23% is woonagtig in die Wes-Kaapse platteland waar hulle twee miljoen hektaar grond besit.[152] As hierdie Wes-Kaapse en Skiereilandse gebiede gekonsolideer word, sal 'n lewensvatbare gebied geskep word waarin meer as 56% van die totale Kleurlingbevolking woonagtig sal wees.[153]

Aangesien die KP nie die regeringsgestoeltes beset nie, kan hulle nog nie met die ware kleurlingverteenwoordigers onderhandel nie. In 1985 het Treurnicht verklaar dat die presiese en finale grense van die voorgestelde Kleurlingvaderland, nie nou (vir 1985 en verder), gespesifiseer is nie.[154] Verder sê hy: "We are open-minded in the sense that we regard the existing group areas and rural areas as a convenient starting-point. These areas can be used as nucleus for the esthablishment of a fatherland for Coloureds".[155] Die KP is dus nie rigied t.o.v. die vasstelling van grense nie en is bereid tot onderhandeling. D.m.v. onderlinge ooreenkoms met die blanke owerhede, kan die Kleurlinge addisionele grond aangrensend tot die Kleurlingnukleus bekom.[156] Wat die huidige bestel van 'n driekamerparlement betref, sal die KP die grondwet wysig sodat die "huise" of "kamers", parlemente word en die Presidentsraad sal voor "brekvis" afgeskaf word.[157]

Volgens die KP-beleidblad sal 'n KP-regering die selfregerende nasionale state so gou moontlik tot onafhanklikheid lei. Swartes sal as burgers van hulle onderskeie nasionale state hulle politieke regte daar beoefen.[158] Toestromingsbeheer sal streng toegepas word en permanente verblyfsmaatreëls sal herroep word.[159] Swart woongebiede in blanke Suid-Afrika is blanke gebied onder beheer van die RSA-regering. Plaaslike besture en streeksrade kan in swart woonbuurtes gestig word. Alhoewel die KP nie in beginsel gekant is teen onderhandeling nie en die

nasionale state in die grootste moontlike mate gekonsolideer sal word, is die grondkwotas ingevolge die trust- en grondwet van 1936 bepaal en konsolidasie sal geskied deur die uitruiling van grond.[160] Ooreenkomstig die idee van onderhandeling,het Treurnicht in Oktober 1987, 'n paar maande ná die verkiesing, verklaar: "Oor grense kan ons onderhandel. Oor presies hóé die die grens loop daaroor kan onderhandel word. Ons is nie bereid om te onderhandel oor ons reg tot 'n eie grondgebied waaroor net blankes regeer nie".[161] Uit twee belangrike aanhalings van Treurnicht in Oktober 1987 tydens die Vrystaatse KP-kongres, lei 'n mens duidelik af hoe die KP die praktiese toepassing van partisie veral t.o.v. die swartes, sien. Treurnicht het onder andere gesê: "Die KP ontsê hoegenaamd nie die stemreg vir swartmense nie, ons sê elke swartburger kan stem in sy eie vaderland" en "We say they (swartes) can share in the benefits, áll the benefits, of their own country, but they do not have an equal say on the benefits inside white South Africa".[162]

Wat die stedelike swartman betref, is dit 'n feit dat daar groot metropolitaanse gemeenskappe bestaan en het Treurnicht toegegee dat dit net realisties is om te erken "hulle is daar", bv. in Soweto. Treurnicht stem saam met die gedagte dat gemeenskappe (in stedelike swart gebiede) geïdentifiseer word en dat hulle die hoogste mate van selfregering sal verkry.[163] Alhoewel hulle oor eie regering in die stede sal beskik, bly hulle steeds etnies gekoppel met hulle eie state (nasionale en onafhanklike state). Treurnicht het dan ook toegegee dat hier in terme van "swartstadstate" gedink word.

Vir die KP is daar nie 'n verskil tussen 'n Zoeloe wat in KwaZulu bly en 'n Zoeloe wat in Soweto bly nie.[164] Dan word ook gemeld dat Buthelezi ten gunste is van die behoud van bande tussen die sg. "tuisland Zoeloe" en "stedelike Zoeloe".[165] Volgens die KP het Mangope ook gevra: "Please do not divide my people into two nations".[166] KP-beleid, aldus Treurnicht, sal lei tot 'n betekenisvolle konsolidasie van die KwaZulu-gebied.[167] Verder sal die hoogste mate van plaaslike regering vir die Zoeloevolk verseker word.

Die KP glo dat swartes hervestig moet word in hulle onderskeie

tuislande. Teen die einde van Maart 1987 het dr.F. Hartzenberg, die KP-onderleier, verklaar dat dié party binne 15 jaar in die magsgestoeltes, 60% tot 75% van die swartbevolking sal hervestig in die tuislande.[168] Hartzenberg het verder in verband met hulle metodes om hierdie doel te bereik, uitgebrei: "We have a strategy and we would use modern techniques. We would not allow a black man to live just anywhere in South Africa".[169] In 'n KP-beleidsblad is die vraag gevra: "Impliseer die KP se beleid dan die grootskeepse verskuiwing van swartes?" en die antwoord lui as volg: "Nee. Die KP glo dat deur ekonomiese maatreëls soos desentralisasie van nywerhede en deur fisiese beplanning dit moontlik is om die groots moontlike getal swartes binne hulle eie nasionale state te vestig. Dit beteken nie die ontworteling en gedwonge verskuiwing van mense oor die hele land nie".[170] Wat die inbring van swartes in die parlement betref, het Treurnicht verklaar dat hy 'n versetbeweging sal voorberei onder sy eie mense en swart deelname as 'n rewolusionêre stap bestempel.[171]

2.2.4 Veiligheid

'n Sterk en doeltreffende weermag ter beskerming van die bestaande orde word voorgestaan deur die KP. Die verdediging van die land is die verantwoordelikheid van sy verskillende onafhanklike state en bevolkingsgroepe op 'n geallieëerde, nie-geïntegreerde basis.[172] Die weermag se doel is nie aggressie nie, maar om aggressie teen Suid-Afrika af te weer.Die verskillende bevolkingsgroepe moet deur hulle eie polisiemagte gedien word en die KP verwerp integrasie in die weermag, polisie, veiligheidsmagte en gevangenisdiens.[173]

Wat binnelandse veiligheid betref, sal rewolusionêre magte wat binnelandse onrus aanstig, geneutraliseer word en nie aangesterk word deur toegewings aan onregmatige eise nie.[174] Verder sal dit onder KP-bewind nie vir die ANC en UDF moontlik wees om 'n gewelddadige rewolusie teen SA te organiseer nie.[175] Dit sal onmoontlik vir buurlande gemaak word om terroriste te huisves. Alle organisasies wat met die ANC saamwerk, sal verbied word en kommunisme sal in SA aan die "keel gegryp" en uitgeroei word.[176] Die ANC se handlangers in SA sal ook vasgevat word en dit sal nie vir hulle moontlik wees om

rewolusionêre optrede te organiseer nie.[177] Daar sal onder geen omstandighede met die "kommunistiese marionet", die ANC, gesprek gevoer word nie.[178]

Die KP sal sy hartlike en gemotiveerde ondersteuning verleen aan die polisie en veiligheidsmagte. Die SAP en veiligheidsmagte moet met die nodige magte, voldoende middele en geskikte opdragte toegerus word om enige onrussituasie te bekamp.[179] Die KP stel dat: "Our security forces must not be hamstringed in their attempts to maintain law and order".[180] Die polisiemanne hoef nie te vrees dat daar agterna teen hulle opgetree sal word nie - die aanvoerders van die polisie- en veiligheidsmagte sal sorg dat reg en billikheid gehandhaaf word.[181] Volgens die KP tart opstandelinge die polisie uit wanneer hulle die polisie verhinder om effektief op te tree. Wanneer die regering toegee aan militante druk, volg net meer eise en die militantes verkry 'n gevoel dat hulle "vorder".

Die KP glo dat orde en stabiliteit teweeg gebring kan word deur doeltreffende veiligheidsmaatreëls, en nie deur toegewings nie.[182] 'n KP-kandidaat in die verkiesing van 1987, brigadier Theuns Swanepoel, het voorgestel: "take the kid gloves off the security forces and law and order will be restored in six months".[183] In Maart 1987, het dr F. Hartzenberg verklaar dat dit die KP net twee maande sou neem om die swart woonbuurtes op te ruim en die rewolusie stop te sit. Die volgende het hy bygevoeg: "that the security forces would not be obliged to restrict themselves to rubber bullets".[184]

2.2.5 Gemeenskapslewe

Partisie as ideologie word as uiters belangrik deur die KP geag op die gebied van gemeenskapslewe. Die hoekstene van die KP se beleid is eie skole, woongebiede, openbare fasiliteite, ontspanningsgeriewe en owerheidstrukture.[185] Volgens KP-beleid waarborg hierdie party eie, afsonderlike woongebiede vir die verskillende bevolkingsgroepe en dan natuurlik in blanke gebiede.[186] Verdringing van blankes in blanke woongebiede sal doeltreffend verhoed word. Laastens sal afsonderlike openbare fasiliteite verseker word.[187]

## 3 'n Vergelyking tussen die manifeste van die (H)NP in die 1948-verkiesing en die KP in die 1987-verkiesing

Eerstens is die KP-manifes baie bondiger as die (H)NP-manifes en spreek baie aspekte aan. Daarenteen handel die (H)NP-manifes breedvoerig oor sy kleurbeleid en dek nie aspekte soos ekonomiese beleid, wet en orde, tweetaligheid en buitelandse beleid, volledig of enigsins nie. Dié verskil is gegrond op die veranderde toestande van die tagtigerjare, vergeleke met dié van 1948. Die kontras tussen die toestande van die veertiger- en tagtigerjare, is gesetel in binnelandse faktore soos onrus en swak menseverhoudings en faktore soos druk en sanksies van buitelandse oorsprong. Beide partye, die (H)NP van 1948 en die KP van 1987, het egter in hulle strydpuntvoering en manifeste gekonsentreer op swak ekonomiese toestande en gesitueerdheid.

Alhoewel hoegenaamd nie eksakte bloudrukke nie, is daar tog ooreenkomste wat sekere aspekte van die 1948-(H)NP- en 1987-KP-manifeste betref. 'n Opvallende ooreenkoms tussen die twee manifeste, is dat beide by implikasie stel dat apartheid of partisie tot die heil van anderskleuriges strek. So lui 'n gedeelte van die (H)NP se manifes: "en beskerming van die inheemse rassegroepe as aparte volksgemeenskappe met moontlikhede om in eie gebiede te ontwikkel tot selfregerende volkseenhede, en die aankweking van nasionale trots, selfrespek en wedersydse agting by die verskillende mense van die land."[188] Volgens die KP-manifes gee die beleid van partisie: "elke volk die geleentheid en 'n reg om 'n staatsvorm van sy eie keuse te bepaal, om homself te regeer en 'n toekoms uit te bou."[189]

Wat groepsgebiede betref, het sowel die (H)NP as die KP, in hulle manifeste gemeen dat afsonderlike of aparte woongebiede verkieslik is. Die (H)NP het onder andere gestel: "alle naturelle moet in aparte woonbuurte geplaas word"[190] en die KP: "afsonderlike eie woongebiede vir die verskillende bevolkingsgroepe sal in blanke SA afgedwing word."[191] Ook t.o.v. geografiese skeiding was daar sterk mates van ooreenkomste tussen die KP en die (H)NP. Die (H)NP se manifes het as volg gestel: "Die beginsel van gebiedsegregasie tussen blankes en naturelle word in die algemeen aanvaar"[192] en die KP se manifes het

gelui: "Elke volk geniet voorkeur in sy eie gepartisioneerde staat."[193]

Instromingsbeheer is 'n verdere gebied waar daar groot ooreenkomste is. Die (H)NP-manifes lui as volg: "In naturellegebiede sal uitstromingsbeheer en in die stede instromingsbeheer toegepas word[194] en in die KP-manifes is daar sprake van "visumbeheer" en "werkspermitte".[195] Terwyl die KP-manifes praat van "magsdeling"[196] het die (H)NP in sy manifes gebruik gemaak van die die volgende ooreenstemmende term: "beleid van gelykstelling".[197]

Verdere ooreenkomste is dat die (H)NP sterk geagiteer het teen kommunisme en die KP teen monopolieë in hulle onderskeie programme of strydpuntvoering.[198] Vanselfsprekend nie sinonieme nie, maar albei het 'n bedreiging in 'n "ekonomies-relevante" vyand gesien. Wat verdere ooreenkomste aangaande die ekonomie betref, was die (H)NP se standpunt t.o.v. "grensnywerhede" : "'n Groter verskeidenheid van ekonomiese bedrywighede sal geleidelik tot stand gebring word om groter produktiwiteit en stabiliteit vir die reserwes te bewerkstellig".[199] In lyn hiermee het die KP as standpunt gestel dat hulle die ekonomie sal aanwend as vennoot om tuislandontwikkeling aan te help.

Daar is ook duidelike en minder duidelike verskille tussen die twee manifeste. Die 1948-(H)NP-manifes sou huwelike tussen wit en swart verbied.[200] Alhoewel ten gunste van so 'n verbod, is dit nie 'n uitgemaakte saak dat die KP die instelling van wetgewing om sodanige huwelike te verbied, sal deurvoer as hulle aan bewind kom nie. 'n Belangrike verskilpunt is die stadswarte. Die KP sien hom as 'n permanente faktor, terwyl die (H)NP dié naturel as 'n "besoeker" beskou het.[201] Aangaande verdere grond vir tuislandkonsolidasie, is daar ook 'n klemverskil. Die (H)NP sê dat verdere grond, uitgesluit in die 1936-wetgewing, alleen toegeken sal word op oordeelkundige wyse,[202] terwyl die KP die 1936-toewysing as finaal sien, met die voorbehoud dat verdere uitruiling deur onderhandeling kan plaasvind. 'n Laaste belangrike verskilpunt is dat die Indiërs deur die (H)NP as immigrante gesien is en dit was in die vooruitsig gestel dat soveel moontlik van hulle gerepatrieer sou word.[203] Daarenteen sien die KP vir die Asiate in Natal 'n tuisland.

4 Samevatting

Voortgesette druk vanaf die swartes en die NP op die KP, het die KP omvorm vanaf 'n "waarde-geöriënteerde beweging" tot 'n "geslote geloofsisteem". Reeds met sy stigting in 1982 het die KP die ideologie van partisie vorm laat aanneem. Dit sou egter eers met die verkiesingsveldtog van 1987 wees dat die ideologie of "geloofsisteem" van partisie tot volle ontplooiïng sou kom. Partisie het die KP se groepsolidariteit versterk en regverdiging voorsien vir sy verkiesingsveldtog en bestaan. Partisie is dan ook 'n sentrale stel van "gelowe", bv. aparte woonbuurtes en onafhanklike "hartlande", wat as basis het die absolute gesag of outoriteit van sy leier en beleidsbeginsels. Dit voorsien weer 'n patroon van onverdraagsaamheid teenoor nie-blankes en "liberaliste" soos die NP. Die KP het dus in die tydperk vanaf Januarie tot Mei 1987, ontwikkel in 'n "geslote geloofsisteem".

Die KP het in die 1987-verkiesing die primêre politieke voertuig geword waardeur die regse groepe se belange uitgedruk word.[204] 'n Politieke "program" is deur die KP geloods om die ware verteenwoordiger van die Afrikaner te word.[205] Twee basiese elemente van die KP-"geslote geloofsisteem" is rasse-eksklusiwiteit en geografiese partisie.[206] Die vervanging van die NP deur die KP as fakkeldraer van Afrikaner nasionalisme, is nog nie afgehandel nie.[207] Inteendeel, dié "stryd" duur voort. Ideologies staan die KP nou waar die NP agt na dertien jaar terug, gestaan het.[208]

5 Voetnote

1. J.H. van der Merwe : Die KP het die Oplossing!, p. 3.
2. Ibid.
3. W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
4. Ibid.
5. A. Fischer en M. Abeldas (reds.) : A Question of Survival, Conversations with key South Africans, p. 129.
6. S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 304.
7. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 118.
8. Ibid.;
   A.P. Treurnicht : Onder die soeklig, ongenommer.
9. S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 305.
10. A.P. Treurnicht : Onder die soeklig, ongenommer.
11. A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, agterflap.
12. S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 305;
    A.P. Treurnicht : Onder die soeklig, ongenommer.
13. S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 305;
    A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 118.
14. A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, p. 3;
    S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 305.
15. S. Gastrow : Who's Who in South African Politics, p. 304;
16. J.J. Degenaar : Voortbestaan in geregtigheid, Opstelle oor die politieke rol van die Afrikaner, p. 36;
    A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, p. 6.
17. A.P. Treurnicht : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 06-08-1990.
18. J.J. Degenaar : Voortbestaan in geregtigheid, Opstelle oor die politieke rol van die Afrikaner, p. 36.
19. Ibid., p. 37.
20. Ibid.
21. Ibid., p. 40.
22. A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, p. 9.
23. J.J. Degenaar : Voortbestaan in geregtigheid, Opstelle oor die politieke rol van die Afrikaner, p. 40.
24. A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, p. 10.
25. Ibid., p. 1.

26. Ibid.
27. Ibid., p. 2.
28. Ibid.
29. A.P. Treurnicht : Onder die soeklig, p. 21.
30. A.P. Treurnicht : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 06-08-1990.
31. A.P. Treurnicht : Noodlottige hervorming, p. 10.
32. A.P. Treurnicht : Onder die soeklig, p. 64.
33. Ibid.
34. Ibid., p. 22.
35. Onderhoud met dr.A.P. Treurnicht, New Nation, Augustus 1972, p. 9.
36. Ibid.
37. J. le May : Onderhoud met dr. A.P. Treurnicht, "There's no such thing as a non-racial society for South Africa", Inside South Africa, vol.2, nr. 6, Julie 1988, p. 8.
38. J.J. Degenaar : Voortbestaan in geregtigheid, Opstelle oor die politieke rol van die Afrikaner, p. 45.
39. A.P. Treurnicht : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 06-08-1990..
40. A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, pp. 14-15.
41. Ibid., p. 15.
42. Beeld, 10-08-1989, p. 61.
43. Ibid.
44. A.P. Treurnicht : Op die keper, p. 61;
    A.P. Treurnicht : Credo van 'n Afrikaner, p. 18.
45. Ibid., p. 14.
46. Ibid., p. 20.
47. A.P. Treurnicht : Op die keper, p. 83.
48. D.J. van Vuuren en D.J. Kriek (reds.) : Politieke alternatiewe vir Suider-Afrika, Grondslae en perspektiewe, p. 237.
49. Ibid., p. 237-238.
50. SAUK-TV : Onderhoud met dr. A.P. Treurnicht, 24-05-1989.
51. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
52. R.G. Claassens : KP-verkiesingspamflet : Kies 'n wenner op 6 Mei!, Kiesafdeling Kroonstad.
53. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.
54. K. van der Merwe : Onderhoud met skrywer, Johannesburg, 06-07-1989.

55. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.
56. INEG, K913 : A.P. Treurnicht : Openingstoespraak, OVS KP-kongres, 13-10-1987.
57. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
58. Ibid.
59. K. van der Merwe : Onderhoud met skrywer, Johannesburg, 06-07-1989.
60. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
61. C.W.H. Boshoff : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 23-07-1990.
62. Ibid.
63. A.P. Treurnicht : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 06-08-1990.
64. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
65. Ibid.
66. The Citizen : 30-04-1987, p. 8.
67. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
68. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
69. Ibid.
70. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
71. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
72. D.J. van Vuuren en D.J. Kriek (reds.) : Politieke alternatiewe vir Suider-Afrika, Grondslae en perspektiewe, p. 257.
73. Ibid.
74. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 9.
75. Ibid., p. 10.
76. Ibid.
77. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
78. The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
79. Patriot, 30-04-1987, p. 16.
80. Ibid., p. 8.
81. Ibid.
82. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Vir 'n Sekere Blanke Toekoms, stem Paul Fouché, Sunnyside, 6 Mei 1987.
83. R.G. Claassens : KP-verkiesingspamflet : Kies 'n wenner op 6 Mei!, Kiesafdeling Kroonstad.

84. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 9.
85. Ibid.
86. Patriot, 30-04-1987, p. 8.
87. South African Institute of Race Relations : Race : A Survey 1987-1988, p. 722.
88. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 55: The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
89. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
90. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
91. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
92. Ibid.
93. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 9.
94. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.
95. F.A. van Jaarsveld, Onderhoud met skrywer, Pretoria, 25-07-1987.
96. Ibid.

97. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 7.
98. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
99. Ibid.
C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 7.
100. K. Kemp : KP-verkiesingspamflet : Vrede in partisie.
101. Ibid.
102. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
103. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 9.
104. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 585: Tempo, 13-03-1987, p. 4.
105. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 8.
106. Ibid.
107. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 11.
108. Sunday Times, 12-04-1987, p. 33.
109. Ibid.

110. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 12.
111. Ibid., p. 13.
112. Ibid.
113. Patriot, 30-04-1987, p. 4.
114. Ibid., p. 7.
115. KP Overvaal, April 1987, p. 7.
116. Ibid.
117. The Sunday Star, 08-02-1987, p. 16.
118. Ibid.
119. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.
120. South African Institute of Race Relations : Race : A Survey 1987-1988, p. 722.
121. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 9.
J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 585: Tempo, 13-03-1987, p. 4.
122. A.S. Beyers : KP-verkiesingspamflet : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.
123. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 3.
124. R.G. Claassens : KP-verkiesingspamflet : Kies 'n wenner op 6 Mei!, Kiesafdeling Kroonstad.
125. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 4.
126. Ibid. p. 3.
127. INEG, K897 : A.P. Treurnicht : Toespraak, Federale KP-kongres, 24-10-1986.
128. Ibid.
129. Sunday Times, 03-05-1987, p. 2.
130. Ibid.
131. C. Jooste : "Mag kan eintlik nie gedeel word nie", Woord en Daad, jaargang 22, nr. 240, Augustus 1982, p. 12.
132. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 2.
133. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 585: Tempo, 13-03-1987, p. 4.

134. Ibid.
135. A. Fischer en M. Abeldas (reds.) : A Question of Survival, Conversations with Key South Africans, p. 130.
136. Ibid.
137. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
138. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 9.
139. Ibid.
140. The Star, 04-05-1987, p. 10.
141. Patriot, 30-04-1987, p. 13.
142. Ibid.
143. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 4.
144. Ibid.
145. Ibid.
146. J.A. du Pisani (red.) : Divided or United Power, Views on the new constitutional dispensation by prominent South African leaders, p. 162.
147. Patriot, 30-04-1987, p. 13;
Sunday Tribune, 03-05-1987, p. 2.
148. J.A. du Pisani (red.) : Divided or United Power, Views on the new constitutional dispensation by prominent South African leaders, p. 154.
149. The Citizen, 30-04-1987, p. 8.
150. Ibid.
151. J.A. du Pisani (red.) : Divided or United Power, Views on the new constitutional dispensation by prominent South African leaders, p. 161.
152. Patriot, 30-04-1987, p. 13.
153. Ibid.
154. J.A. du Pisani (red.) : Divided or United Power, Views on the new constitutional dispensation by prominent South African leaders, p. 154.
155. Ibid.
156. Ibid.

157. INEG, K897 : A.P. Treurnicht : Toespraak, Federale KP-kongres, 24-10-1986.
158. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 4.
159. Ibid.
160. Ibid. p. 6.
161. INEG, K913 : A.P. Treurnicht : Openingstoespraak, OVS KP-kongres, 13-10-1987.
162. Ibid.
163. Ibid.
164. The Citizen, 30-04-1987, p. 8.
165. A. Fischer en M. Abeldas (reds.) : A Question of Survival, Conversations with Key South Africans, p. 30.
166. Ibid.
167. The Citizen, 30-04-1987, p. 8.
168. South African Institute of Race Relations : Race : A Survey 1987-1988, p. 722.
169. Ibid.
170. C.P. Mulder : Ontmoet die KP, p. 4.
171. South African Institute of Race Relations : Race Relations Survey 1986, Part1, p. 145.
172. Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 15.
173. Ibid., pp. 15-16.
174. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 585: Tempo, 13-03-1987, p. 4.
175. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 12.
176. Ibid., p. 8.
177. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
178. The Citizen, 30-04-1987, p. 8.
179. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 585: Tempo, 13-03-1987, p. 4;
A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
180. The Citizen, 30-04-1987, p. 8.

181. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 12.
182. Ibid.
183. South African Institute of Race Relations : Race : A Survey 1987-1988, p. 721.
184. Ibid.
185. A.S. Beyers : Toekomsplan vir : Blanke voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.
186. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 8;
Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid, p. 15.
187. Patriot Spesiaal, Maart 1987, p. 8.
188. W.A. Kleynhans : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910-1981, p. 335.
189. KP Overvaal, April 1987, p. 5.
190. W.A. Kleynhans : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910-1981, p. 336.
191. KP Overvaal, April 1987, p. 5.
192. W.A. Kleynhans : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910-1981, p. 336.
193. KP Overvaal, April 1987, p. 5.
194. W.A. Kleynhans : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910-1981, p. 336.
195. KP Overvaal, April 1987, p. 5.
196. Ibid.
197. W.A. Kleynhans : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910-1981, p. 335.
198. Ibid., p. 339.
199. Ibid., p. 336.
200. Ibid., p. 335.
201. Ibid., p. 336.
202. Ibid.
203. Ibid., p. 337.
204. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 68.
205. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 - Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol.11, nr.2, 1987, p. 31.

206. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : <u>South African Election 1987 - Context, Process and Prospect</u>, p. 77.

207. <u>Ibid.</u>

208. H. Kitchen (red.) : <u>South Africa : In Transition to What?</u>, p. 185.

# HOOFSTUK 5
# 'n EVALUASIE VAN DIE VERKIESINGSOPSET

## 1 Verkiesingsopset
### 1.1 Kandidaatbenoeming en setelopset

Op die huidige stadium is daar 166 betwisbare setels in die Volksraad (blanke huis) in Suid-Afrika tydens 'n algemene verkiesing.[1] Transvaal beskik oor die meeste betwisbare setels, nl. 76, daarna volg die Kaapprovinsie met 52, Natal met 20 en die Vrystaat met 14.[2] Die partye het in die 1987-algemene verkiesing as volg kandidate gestel: NP - 144, KP - 126, HNP - 86, PFP - 82, NRP - 14 en 8 Onafhanklikes.[3] Dit gee dus 'n totaal van 480 kandidate. Volgens Die Volksblad en Beeld het die KP slegs 125 kandidate gestel, maar die korrekte getal is 126, volgens Patriot.[4]

Die 480 kandidate wat benoem was, was 'n rekordgetal, aangesien dit die meeste aantal kandidate was wat nog aan 'n Volksraadsverkiesing deelgeneem het.[5] Hierdie stryd het 31 vierhoekige stryde en 85 driehoekstryde ingesluit. Die gemiddelde aantal kandidate benoem was byna 3 per kiesafdeling.[6] Beeld het die 1987-verkiesing beskryf as die "taaiste, belangrikste en opwindendste verkiesing in dekades."[7] Volgens Patriot sou die verkiesing 'n "woeste geveg" wees.[8] Verder het die KP geskiedenis gemaak deur in sy bestaan van slegs vyf jaar en in die eerste algemene verkiesing waaraan hy deelgeneem het, reeds 126 kandidate te nomineer, aldus Patriot.[9] Volgens Die Volksblad kon die 1987-verkiesing se groot aantal kandidate dui op 'n aantal dinge , nl. 'n groter vloeibaarheid in die politiek, 'n besef dat dié verkiesing 'n waterskeiding kan wees, 'n wye verskeidenheid oplossings en uiteenlopende sienings oor die land se toekoms.[10]

Die sg. "verkiesingsooreenkoms" tussen die KP en die HNP kan hier aangesny word. Hier kan net kortliks gestel word dat die "waarde-geöriënteerde beweging" en "geslote geloofsisteem" waarop die KP uitgeloop het, reeds begin het met die ontstaan van die HNP, maar veral met die 1981-verkiesing toe ongeveer 200 000 mense vir die HNP gestem het. Dit sou uitloop op 'n "beleërde kultuur-segment" - dié van die KP - toe meer as 'n half miljoen mense vir die KP gestem het in 1987.

Die verkiesingsooreenkoms tussen die KP en die HNP het misluk selfs nadat daar "bemiddelaars" was wat wou verseker dat samewerking tussen dié twee partye 'n verdeling van regse stemme verhoed. Ten spyte daarvan dat amptelike samewerking in duie gestort het, het die KP in Johannesburg-Wes teruggestaan vir die HNP, heel waarskynlik vanweë die feit dat hierdie kiesafdeling min regse potensiaal het.[11] Op sy beurt het die HNP besluit om nie die KP te opponeer in Pietersburg, Klerksdorp, Potchefstroom, Meyerton, Geduld, Krugersdorp, Overvaal, Vereeniging en Vanderbijlpark nie. In 75 kiesafdelings het die KP en die HNP mekaar die stryd aangesê.[12]

Die HNP het van sy kant probeer om 'n ooreenkoms te verkry, aangesien hy bewus was dat sy algehele voortbestaan in gedrang was. Daarenteen kon die KP met 'n ooreenkomsopsie dobbel.[13] Vóór die verkiesing het Kleynhans voorspel dat dosyne grenssetels aan die NP besorg sou word op 'n goue skinkbord in die geval van gebrek aan 'n regse ooreenkoms.[14] Hy het ook 'n "*grass roots*"-rebellie onder KP-HNP-regses voorspel en die feit dat HNP-kandidate in Namakwaland en Pietersburg teruggestaan het vir die KP, as bewys van sy mening gesien. Pakendorf het ook voor die verkiesing gemeen dat die regse pakt 30 setels of meer kon verwerf het.[15] Hy het ook verwys na die Germiston-tussenverkiesing waar die NP ongeveer 4300 stemme verwerf het, al het die regses 6000 stemme verwerf en ook daarop gewys dat net een stem 'n setel kan kos.

H. de G. Laurie sien die KP/HNP-stryd in die lig van die veertigerjare se verkiesingstryd. D.F. Malan se NP se taktiek van 1943 vergelyk goed met dié van die KP in 1987.[16] Hulle was oortuig daarvan dat hulle nie 'n oorwinning sou behaal nie, maar die belangrikste oorweging was om te bewys dat die ander anti-oorlogpartye wat om die Afrikanerstem meegeding het onbeduidende steun gehad het. In 1948 kon die HNP egter "groothartig" wees, aangesien daar 'n kans op oorwinning was. Die punt hier is dat Treurnicht kon dobbel met die HNP-steun om dan te sorg dat die KP die "ware" regse-verteenwoordiger word.

Amptelik, vanaf KP-kant, was daar verligting dat die uitgerekte onderhandelings na hulle wil verloop het, al het dit in werklikheid misluk. Dr. F. Hartzenberg, KP-onderleier, het in Maart 1987 verklaar

onder die opskrif (wat selfverklarend is): "Nou kan die NP beter beveg word" en bygevoeg dat die KP se hande nou los is om die NP en sy linkse bondgenote te beveg, aangesien die KP se aandag nie meer in beslag geneem word deur langdurige onderhandelinge met die HNP nie.[17] Volgens Hartzenberg het die bemiddelaars se persverklaring en die afloop van die onderhandelinge getuig van die KP se goedgesindheid en sy besef van verantwoordelikheid teenoor regse eenheid.[18] Die gevolg was, volgens Hartzenberg, dat die KP nou as "eenheidsparty" erken was. Die KP se onverdeelde aandag sou nou toegespits wees op die NP.

Volgens Mulder was die verdeling in 1987 tussen die KP en die HNP 'n groot probleem vir die KP, aangesien dit onmiddellik die KP se krag verswak het.[19] Terugskouend beskou lê die voordeel vir die KP daarin dat die geveg aan die regse kant ná die verkiesing besleg is. Daar was nou duidelikheid dat die KP die sterkste regse party is. Die KP sou nou as verteenwoordiger van regse denke toekomstige verkiesings kon ingaan.[20] Mulder stel dit ook, dat indien slegs 'n tydelike ooreenkoms bereik sou word, die stryd by elke toekomstige verkiesing na vore sou kom t.o.v. setelverdeling en leierskap. Volgens Kleynhans het Jaap Marais, wat gepoog het om 'n leiersposisie te beklee, sy steun totaal oorskat en 'n geweldige oordeelsfout begaan deurdat hy telkens met nuwe eise gekom het (die kongresse van die nuwe regse party sou die leier aanwys).[21] Kleynhans stel dit ook dat Marais en Treurnicht nooit sou kon saamwerk nie, waarskynlik vanweë Marais se rigiede denke.[22]

1.2 Vooruitskattings

Meningsopnames vóór die 1987-verkiesing was hoofsaaklik gedoen deur maatskappye wat meningsopnames uitvoer. Dit was merendeels gepubliseer in NP-koerante bv. Rapport en die Engelstalige pers. "Market Research Africa" het 'n verteenwoordigende groep van 'n duisend blanke volwassenes genader.[23] Volgens hulle sou die NP 58% kry en die KP 13% van die uitgebragte stemme. Hierdie opname het plaasgevind tussen 26 Januarie en 13 Februarie 1987.[24] Later in die jaar, vóór die verkiesing, het "Mark- en Meningsopnames" vir Rapport 'n steekproef gedoen onderworpe aan die aanname dat elke party kandidate stel in álle kiesafdelings en gevind dat die NP 46.3% (49.4%) en die KP 14.7% (15.2%)

kry ( die syfers vir die vorige maand, Februarie is in hakies aangegee).[25] Sonder die kwalifikasie of opsie dat alle partye orals kandidate sou hê, sou die NP 54,2% kry en die KP 15,6%.[26] Ander meningsopnames, een deur The Star en 'n ander in die PFP, het só radikaal verskil van bogenoemde meningsopnames, dat The Star onder die opskrif: "Findings of poll surveys challenged", 'n vraagteken geplaas het oor die geloofwaardigheid van meningsopnames.[27] Volgens 'n opname van The Star sou die NP groot winste verkry ten koste van links én regs op die politieke spektrum. Daarteenoor het die PFP-opname getoon dat die "Reform Alliance" net soveel steun as die NP geniet. Dirk Laurie het in April 1987 gemeen: "In die aanloop tot nominasiedag is etlike meningspeilings gepubliseer, met sulke uiteenlopende resultate dat 'n mens geneig is om te wonder of hulle almal objektief kan wees".[28] Volgens hom is 'n meningspeiling die opname van menings van 'n "monster" uit die bevolking. Foute sluip in as die "monster" nie verteenwoordigend is nie. Só het die "Literary Digest" in 1936 swaar gesteun op gegoede kiesers en Roosevelt se steun was met 19,3% onderskat. Laurie het ook gemeld dat die meeste peilings voor verkiesings sedert 1970, regse steun onderskat het.[29]



Uit die meningsopnames spreek dit duidelik dat segmente in die pers met egoïstiese motiewe en nie objektief nie, te werk gegaan het. Dit was 'n poging om 'n psigologiese sindroom van "ek wil die wenner steun" te skep deur die plasing van opnames wat steun vir die eie party hoog aangeslaan, maar tegelykertyd die opponente se steun afgeskaal het. Die verkiesingsuitslae het immers getoon dat die KP se steun ten minste met 10% tot 12% onderskat was. Mens kan egter aanvaar dat die opnames deur die bank nie verteenwoordigend was nie. Die stelling kan onderlê word deur bloot te let op die vooruitgeskatte persentasie-steun en die werklike persentasie-uitslag van die 1987-verkiesing.

Reeds met die breuk in 1982 tussen P.W. Botha en Treurnicht, het Giliomee verklaar dat 'n situasie "binnekort" sal ontstaan waar die Afrikaner regtervleuel, (d.i. die KP), geïnstitusionaliseer sal word as die amptelike opposisie.[30] Adam het vroeg in 1987 verklaar dat die meeste analiste glo dat die KP die PFP kon vervang as amptelike opposisie en selfs soveel as 50 setels kon wen.[31] Dit was duidelik dat

daar reeds vóór die verkiesing 'n gevoel was dat die KP stewig sou vertoon. Die uitdaging van links was ook oorskat.[32] Ook moes die KP bewys dat hul aanspraak van groot Afrikanerkieser-steun geregverdig is.[33]

Volgens H. de G. Laurie was daar voor die verkiesing 'n teorie dat daar verliese van die PFP na die NP sou wees en verliese van die NP ten gunste van die KP.[34] So 'n patroon was egter volgens hom ongewoon vir Suid-Afrika en gewoonlik verloor of wen die regering aan albei kante. Alhoewel in die kol met ander van sy vooruitskouings, was bogenoemde patroon waar bewys deur die uitslae. H. de G. Laurie het ook korrek gemeen dat die KP sou uitkom met 'n beskeie toename in sy seteltal.[35]

Spring het voor die verkiesing geglo dat die KP 28 setels kon wen (11 meer as wat die KP voor die verkiesing gehad het en meer as die PFP).[36] Dit was onderhewig aan die voorwaarde dat die HNP nie meer as 15% van die gekombineerde regse stem sou verkry nie, soos wat bv. in Vryburg in 1985 gebeur het nie. Die gebrek aan 'n regse ooreenkoms sou die KP 11 setels kos.[37] Dit sou ook tot voordeel van die NP strek waar die NP driehoekige stryde met minder as 50% van die stemme sou wen.[38] Dit is egter belangriker om te let op die hoeveelheid setels wat die KP sou verkry. Gesien onderhewig aan die aanname dat die HNP die helfte van die wenbare setels sou opeis in 'n verkiesingsooreenkoms-geval, sou die mislukking van 'n regse alliansie nie noodwendig tot die nadeel van die KP wees nie.[39]

In die tussenverkiesings het die KP en HNP 21% tot 61% van die vroeëre NP-stem afgeneem.[40] So 'n sterk swaai na regs kan egter bevraagteken word. Meer duidelik stel D. Laurie dit dat die NP soos volg steun na regs afgestaan het: 35% van 1981 se NP-kiesers op die Transvaalse platteland, 30% in die Witwatersrand se nywerheidsgebiede, 27% in die res van Transvaal, die Vrystaat en Natal, asook 22% in Kaapland.[41] Volgens D. Laurie was daar 18 "veilige" KP-setels, en hulle was: Baberton, Bethal, Brits, Carletonville, Ermelo, Hercules, Lichtenburg, Losberg, Middelburg, Potgietersrus, Randfontein, Rustenburg, Schweizer-Reneke, Standerton, Stilfontein, Ventersdorp, Waterberg, Witbank en 20 grenssetels nl.: Delmas, Germiston-Distrik, Gezina,

Heilbron, Klerksdorp, Koedoespoort, Krugersdorp, Lydenburg, Meyerton, Nelspruit, Newcastle, Nigel, Overvaal, Parys, Pietersburg, Pretoria-Wes, Roodeplaat, Sasolburg, Soutpansberg en Wonderboom.[42] Van hierdie 20 grenssetels het D. Laurie vir die NP 'n moontlike 11 toegeken en vir die KP 9 setels. Dit sou vir die KP 27 setels gee.[43] H. de G. Laurie het gemeen dat net 10 kiesafdelings veilig is vir die KP en daar was volgens hom 30 grenskiesafdelings. Feitlik in ooreenstemming met D. Laurie was H. de G. Laurie van mening dat die KP 25 setels sou wen.

2 Die feite van die verkiesingsuitslag

Let mens op die verkiesingsuitslag, spreek die feit daaruit dat die KP relatief goed gevaar het. Van die drie miljoen blanke stemgeregtigde Suid-Afrikaners, het 67,07% op 6 Mei 1987 gestem (dit is 2 062 756 uitgebragte stemme).[44] Die NP het 52,45% van die uitgebragte stemme ontvang en die KP 26,37%.[45] 'n Verdeling van stemme tussen die NP en KP kan as volg getabelleer word:[46]

| | Kaapland | Transvaal | Vrystaat | Natal | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| NP | 337 238 | 528 456 | 93 497 | 119 299 | 1 078 490 |
| KP | 86 821 | 370 002 | 60 758 | 21 059 | 538 640 |

Die volgende vergelyking tussen die vertonings van die KP en NP in die 1987-verkiesing, berus op die persentasie van die totale stemme wat die KP en NP verwerf het (neem in gedagte dat daar ander partye ook betrokke was): die KP het die beste gevaar in die Vrystaat met 37,32% waar die NP 54,29% verwerf het. In Transvaal het die KP ook besonder goed gedoen met 33,89% teenoor die 48,41% steun wat die NP geniet het. In die Transvaalse platteland het die KP 48,88% stemme vergeleke met die 44,97% stemme van die NP, verwerf.[47] Dit spreek duidelik dat die KP se grootste steun noord van die Oranjerivier lê. Om dit te staaf, kan 'n mens kyk na Kaapland waar die KP 15,3% van die stemme verwerf het en die NP 59,8%. In Natal het die KP slegs 8,81% stemme verwerf teenoor die NP se 49,93%.

'n Verdeling van setels word in die onderstaande tabel uiteengesit (syfers in hakies dui op die setelstand met die Volksraadsontbinding en benoemde Volksraadslede word nie hier in ag geneem nie)[48] :

| Party | Setels |
|---|---|
| NP | 123 (116) |
| KP | 22 (17) |
| PFP | 19 (25) |
| NRP | 1 (5) |
| Onafhanklik | 1 (2) |
| HNP | 0 (1) |
| TOTAAL | 166 |

Die 22 setels wat die KP bekom het, was voldoende om die nuwe amptelike opposisie te word.[49] Dit was die eerste keer dat dié voorreg 'n party régs van die regering te beurt val. Die setels deur die KP gewen, reflekteer nie die volle omvang van hulle steun nie. Eerstens versluier die "wenner-vat-alles"-kiesstelsel die substansiële minderheidsstem wat deur die KP in baie kiesafdelings verwerf is.[50]

Verder het die verdeling in regse geledere die KP ten minste 5 tot 6, maar moontlik 8 setels gekos, waar die gekombineerde KP/HNP-steun die NP-steun oorskry het. Volgens Treurnicht het die setels wat sy party in die Volksraad beset, nie die volle storie vertel van die KP se sukses nie, maar die KP het homself bewys as die party van die toekoms.[51] Nietemin het ook die SAUK toegegee dat die KP belangrike vordering gemaak het.[52] Volgens Schrire het die KP dramatiese winste getoon.[53]

Die gevoel van die KP oor die verkiesingsuitslag, is belangrik. Volgens Derby-Lewis (KP-LV) het die KP ten spyte van venynige en bitsige media-aanvalle deur die totale Afrikaanse pers en die SAUK, 27% stemme verwerf i.p.v. die vooruitgeskatte 15%.[54] Amptelik het die NP 13 setels aan die KP afgestaan.[55] Die KP het 6 setels in die hoogs voorstedelike gebied van Pretoria-Witwatersrand-Vereeniging gewen, naamlik drie op die

Wes-Rand, twee op die Oos-Rand, asook die kiesafdeling Overvaal.[56] In Pretoria en Johannesburg kon die KP nie 'n setel wen nie. Met 39,87% van die totale uitgebragte stemme teenoor die 50,74% van die NP, het die KP die beste gevaar in die Vaaldriehoek.[57] Ook het die KP in die 22 setels wat hy gewen het, 51,3% van die totale stemme verwerf, in vergeleking met die NP se 44,1%.[58]

Treurnicht het getoon dat hy positief was oor die KP se vertoning in die verkiesing. Volgens hom het die getal setels, asook die persentasie steun wat die KP van die kiesers gekry het, gewys op die krag en potensiaal van die KP as 'n jong party wat aan sy eerste verkiesing deelgeneem het.[59] Ook lê sy party se steun versprei oor die hele Transvaal en veral langs die landsgrense - selfs in die stede was daar groot steun vir die KP te bespeur. Treurnicht het verklaar dat hy tevrede is met die KP se steun in Kaapland en die Vrystaat. Die Vrystaat het anders as die Transvaalse platteland, nie setels opgelewer nie, waarskynlik omdat die KP organisatories nie dieselfde diepte in die Vrystaat het, as in die Transvaal nie. Die een gebied waarin Treurnicht teleurgesteld was, was Pretoria. Voor die verkiesing het die KP geweet dat 'n paar Pretoria-setels vir hom onveilig was, maar Treurnicht sou graag 'n oorwinning in Wonderboom wou sien.[60] Die onverwagse goeie steun op die Suidoos-Transvaalse Hoëveld, het egter vergoed vir die teleurstelling in Pretoria. Treurnicht stel dit dat hyself verbaas was toe die setels van Ermelo en Bethal tot by Delmas, "op 'n streep in die hande van die KP geval het".[61]

By die KP se Vrystaatse kongres in Oktober 1987 het Treurnicht hom onder andere ook uitgelaat oor die verkiesingsuitslag.[62] Volgens hom kort die KP in die Vrystaat 'n swaai van minder as 10% van die uitgebragte stemme, om 'n meerderheid in dié provinsie te verkry. As die setels eweredig volgens stemme verdeel word, kry die KP 5 setels en die NP 7,8.[63] Verder het die uitslag van die verkiesing nie net bepaal dat die KP die amptelike opposisie is nie, maar bevestig die 550 000 stemme wat uitgebring is op die KP-kandidate dat die KP minstens die helfte van die Afrikanerdom by die stembus verteenwoordig.[64] Treurnicht het ook 'n aantal belangrike punte geopper oor sy waarneming van die verkiesing. Dit was naamlik dat hy oortuig was dat 'n groeiende persentasie van die

Engelssprekendes in geen ander politieke party heil vind as die KP nie; die 550 000 stemme vir die KP bevestig dat reg gehandel is met die besluit van 20 Maart 1982 om 'n nuwe party te stig; die verkiesingsuitslag bevestig 'n herlewing van ware Afrikaner nasionalisme en 'n breë gevoel van nasionalisme ook onder "ons Engelssprekende vriende"; dit verteenwoordig 'n verskerpte sin van oorlewing en van vryheid by die Afrikaner en Engelssprekende in Suid-Afrika; verder het mens hier 'n volk wat skaars begin het om te veg en haal Treurnicht vir N.P. van Wyk Louw aan: "hierdie volk sal lewe". Ook het 'n mens hier te doen met mense wat besieling put uit die verlede van 'n bepaalde volk en so is 1881, 1899, 1948 en 1961 belangrike bakens langs die pad, aldus Treurnicht.[65]

Volgens die KP het Transvaal tydens die verkiesing getoon dat hy geografies uit-en-uit KP-wêreld is.[66] Beeld meen dat Noord-Transvaal bevestig is as KP-wêreld , met Lydenburg as uitsondering.[67] 'n Ander streek waar die KP 'n stewige vastrapplek gekry het, was die Suidoos-Transvaalse Hoëveld met 'n skok-oorwinning in Bethal. Ermelo, Standerton, Middelburg, Witbank en Delmas vorm die KP se "steungordel" in die Suidoos-Transvaalse Hoëveld.[68] Die verre Wes-Transvaal het homself ook as "solied" KP-gesind bewys. 'n Groot aantal grenssetels was in die verkiesing geskep - 39 kiesafdelings is met meerderhede van minder as 1000 stemme gewen.[69] Altesaam 24 van dié grenssetels was in Transvaal, 9 in Kaapland, 3 in Natal en 3 in die Vrystaat. Geen wonder dat die Treurnicht die KP "a young and growing party" genoem het nie.[70]

3 Was daar 'n regse swaai?

Hierdie is 'n besonder problematiese aangeleentheid, aangesien dit oënskynlik vanselfsprekend was dat, deur te let op die verkiesingsuitslag, dit geblyk het dat daar 'n kragtige regse swaai was. Nieteenstaande hierdie klaarblyklikheid, was daar kenners wat selfs gemeen het dat daar 'n swaai na "links" was. Uit hulle argumente verkry 'n mens 'n goeie indruk van die wyse waarop die uitslag geïnterpreteer is. Schlemmer het byvoorbeeld sy nosie van 'n "linkse"-swaai gebaseer op 'n vergelyking tussen die tussenverkiesings vanaf 1982 en die algemene verkiesing van 1987.[70]

Volgens Schlemmer het die KP onder andere swakker gevaar as wat die tussenverkiesings beloof het. Schlemmer meld dat Dirk Laurie die KP 27 setels gegun het met sy berekenings en die KP se werklike prestasie van 22 oorwinnings (setels) dui op 'n swaai vanaf regs na 'n sentrumposisie.[72] R. van Jaarsveld skryf met reg dat in lyn met Schlemmer se argument, mens kan sê dat mnr. Hendrik Schoeman se voorspellings van 6 KP-setels wat 22 geword het, dui op 'n massiewe swaai na regs.[73] Schlemmer se stelling dat "die positiefste beskouing sou wees dat die KP sy steun oor die afgelope jare nouliks kon handhaaf", moet met skeptisisme bejeën word.[74] Daar moet ook onthou word dat, in die geval van tussenverkiesings, die "armer" party(e) konsentreer op een setel, terwyl die ekstreme partye (bv. die HNP), voordeel trek uit die lae kieserdeelname.[75] Dan sê Schlemmer ook dat die sg. "onafhanklikes" se goeie vertonings dui op 'n swaai van die sentrum na links[76] en dit kan nie juis sterk geldend wees nie, aangesien die "onafhanklikes" nie verteenwoordigend was nie en nie 'n breë landswye veldtog gevoer het nie.

Swilling se prognose van 'n "linkse" swaai is gebaseer daarop dat die politieke spektrum in sy geheel na links verskuif het.[77] Hieruit vloei sekere gevolgtrekkings voort, naamlik dat die ver-regses (HNP) vernietig is, dat die konserwatiewe "groep" gehalveer is en dat die "regse groep" as sentrum van blanke politiek na links verskuif het. Swilling het sy idee as volg voorgestel:[78]

| | 1981 | | 1987 | |
|---|---|---|---|---|
| | Party | %stemme | Party | %stemme |
| Liberaal regs | PFP | 19,4 | PFP<br>NRP | 14,1<br>1,9 |
| Regs | NRP | 7,8 | Onafhanklik<br>NP | 1,3<br>52,4 |
| Konserwatief | NP | 57,0 | KP | 26,3 |
| Ultra konserwatief | HNP<br>NKP | 14,1<br>1,4 | HNP | 3,1 |

Swilling se argument is egter gebaseer op die foutiewe aanname dat die KP van 1987 presies dieselfde beleid het as die NP van 1981 en dit is natuurlik nie waar nie. Ook Pakendorf glo verkeerdelik dat die linkse swaai gebaseer is op die feit dat die KP van 1987 dieselfde beleid het as die NP van 1981,[79] waar dit inteendeel 1977 en selfs vroeër moet wees. In 1981 het die beleid, aldus Pakendorf, elke tweede kieser getrek en in 1987 het dit slegs elke vierde kieser getrek.[80] Dieselfde teenargument geld steeds, naamlik dat die KP se beleid eerder neig na 'n 1977-NP-patroon. Dan kan daar ook aanvaar word dat baie "konserwatiewe" en Engelstalige kiesers in 1987 vir die NP gestem het ter wille van sekuriteit.

'n Regse swaai is wyd interpreteerbaar. Daar was nié 'n regse swaai as gelet word op die KP-steun in tussenverkiesings sedert 1982 nie. Tydens hierdie tussenverkiesings het die KP reeds sy 1987-steun van sowat 27% opgebou gehad. Daar was egter wel 'n regse swaai as mens die regse stem in 1981 van ongeveer 200 000 vir die HNP vergelyk met die KP se steun van 550 000 in 1987. Daar moet egter ook in gedagte gehou word dat heelwat Engelssprekendes wat in 1987 vir die NP gestem het volgens hulle Engelse-volksgenote "regs" gestem het, dus vir die NP, oor sekuriteitsredes en nie noodwendig oor politieke hervorming nie. Adam

stel dit dat gedurende die paar jaar voor 1987, die blanke kiesers kontradiksionêr gestem het - hulle het polities na links geskuif, maar na regs oor sekuriteitsake.[81] Dit is dan moontlik 'n verklaring vir die NP se groot steun onder Engelstaliges in 1987 in Natal.

Ferreira se stelling: "Die uitslag van die 6 Mei-verkiesing bevestig 'n verskuiwing na links, dit wil sê ten gunste van progressiewe verandering",[82] verdien ondersoek. Hy bied ten eerste geen syferwerk of kwantitatiewe getuienis aan om sy stellings te staaf nie. Ferreira dien die volgende skema op om sy siening te ondersteun:






Mens kan nie heeltemal saamgaan met Ferreira se siening dat die KP die *status quo* verteenwoordig nie. Inteendeel, die feit dat die NP die regeringsgestoeltes beset mét NP-beleid, dui daarop dat dat die *status quo* êrens tussen die KP en die NP geleë is. Die feit dat Ferreira die NP as hoofsaaklik gematig beskou en selfs as effens gedeeltelik konserwatief sien , dui daarop dat daar nie 'n swaai na "links" was nie, maar waarskynlik 'n regse swaai. Duidelikheidshalwe kan mens stel dat die leidende faksie in die NP in 1987 polities sterk "gematig" na "liberaal" gestaan het.

Volgens die SAUK-kommentaar was die vernaamste neiging waarskynlik die sterk swaai na regs.[83] So word gemeld dat die NP die PFP se steun aansienlik weggeneem het en na regs was daar betekenisvolle steun vir die KP. Dan kan ook gemeld word dat die NP 'n setelwins van 5,1% (117 tot 123) behaal het en die KP 'n wins van 29,4% (17 tot 22) behaal het.[84] Volgens Newsweek was die enigste wenner Suid-Afrika se regses.[85] Die grootste winste het gegaan aan Treurnicht wie se "hard-line" KP se beleid lees soos 'n "karikatuur" van apartheid.[86] Time het die KP

beskryf as die "surprise winner".[87] Terwyl die regse groepe sterker uitgekom het, was die partye wat verandering ten opsigte van apartheid voorstaan die groot verloorders. Daar is geen twyfel dat die verkiesing in sy geheel 'n sprong na regs verteenwoordig nie.[88] Blanke kiesers het in oorweldigende getalle gestem vir partye wat die voortsetting van apartheid voorstaan, aldus "Time".[89]

Volgens "The Argus" is die feit ongelukkig so dat daar 'n sprong na regs was.[90] In die 30 setels is nou grenssetels in terme van die meerderheid oor die KP. Verder het die massa Engelstaliges wat vir die NP gestem het, dit nie uit liberale oortuigings gedoen nie, maar die linkervleuel as "sag" aangaande sekuriteitsaangeleenthede beskou. The Citizen het gemeen dat die KP sy twee doelstellings bereik het, naamlik om die amptelike opposisie te word en die HNP te elimineer.[91] Die KP se sterk vertoning kon daartoe lei dat hervormings wat die NP in die vooruitsig gestel het, moontlik heeltemal stopgesit sou word, was die mening van The Natal Witness.[92] Die toekoms sou egter anders bewys. Volgens dieselfde koerant was die hoofverdeling in die parlement dié tussen die KP se "1977-styl-apartheid" en die NP se uitbreiding van demokrasie deur rewolusionêre hervorming. Eglin, PFP-leier, het ook verklaar dat dit "frightening" was dat die opposisieleier die regering sou aanval, aangesien die regering te "liberaal" is.[93]

Dit blyk dus dat daar 'n regse swaai was vanaf die 1981- tot die 1987-verkiesing. Redes vir hierdie swaai is legio, maar Rapport het 'n aantal korttermyn-redes verskaf: eerstens het omstandighede die regse partye bevoordeel; die ekonomie was in 'n vroeë fase van herstel en die blanke verbruiker het nog nie die uitwerking van verbetering begin voel nie (daar was dus 'n ekonomiese protesstem ); hernieude swart onrus en wegbly-aksies in die weke voor die verkiesing het die publiek in die vrese en onsekerhede van die vroeëre onrusfase gedompel en die aanloklikheid van die simbole van mag, kragdadigheid en beskerming wat die KP en die NP kenmerk, het na alle waarskynlikheid bygedra tot die wendinge (regse swaai) in die verkiesing.[94]

Uit die opname van die KP aan die Wes-Rand ná die veldtog, lei 'n mens ook af watter oorsake gelei het tot die KP se relatiewe goeie vertoning.

Prinsloo, wat die setel vir die KP in Roodepoort gewen het, het na die verkiesing 'n aantal sake geopper, en wel: die uitbreiding van die bruin buurt Davidsonville ondanks besware van inwoners van nabygeleë blanke woonbuurte; die oopstel van teaters vir alle rasse; die opheffing van instromingsmaatreëls wat swartes uit die naburige Soweto na die middestad laat stroom het; die owerhede se versuim om die wet op groepsgebiede in stand te hou; die versuim om salarisverhogings aan staatsamptenare te gee; die versuim om onluste in bedwang te hou sodat die polisie vir patrolliewerk en misdaadbestryding gebruik kon word en 'n gebrek aan maatreëls om werkloosheid te verlig.[95]

Volgens Wessels wat Krugersdorp vir die NP gewen het, was die besondere konsentrasie swartmense 'n ongetwyfelde rol - die KP het "verkeerde", maar maklik verteerbare propaganda oor swartmense gebruik.[96] Daarenteen beweeg die NP van 'n onbevredigende situasie na hervorming wat ook die element van onbekendheid bevat. Daarom, aldus Wessels, is dit maklik om verdagmaking te saai. Verder het die onrus in fabrieke deur swart vakbonde ook 'n invloed gehad op blanke werkers aan die Wes-Rand - die regering sal moet bewys dat hy ernstig is om onrus vas te vat. Laastens kan die invloed van ekonomiese sake (brood- en bottersake) nie geringgeskat word nie.[97]



4 <u>Hoe die KP se toekoms gesien was</u>

Daar was ná die verkiesing 'n aantal belangwekkende opinies oor hoe die KP se toekoms gesien kan word. Simpson was van mening dat die KP 'n volgende verkiesing kon wen as minder as 'n kwart van die huidige NP-ondersteuners vir die KP sou stem.[98] Die KP hoef slegs 43% van die huidige getal stemme te kry om 84 setels te bekom in die Volksraad. Simpson stippel twee redes aan waarom die KP die volgende verkiesing kon wen en dit is: die Westminster kiesstelsel van "wenner-vat-alles" en tweedens die ideale verspreiding van konserwatiewe kiesers in die Republiek.[99] Verder het Simpson gesê dat dit nie soos voorheen maklik vir die NP sou wees om die afbakening van kiesafdelings te manipuleer soos in die vyftigerjare nie, want die NP-partynetwerk is nie meer so nou in voeling met die grondige (*grass roots*) politieke denke as wat die party tóé was nie.[100] Ook is die party se ondersteuners nie meer so

netjies versprei soos 30 jaar gelede nie. In die vyftigerjare was dit moontlik om kiesafdelings af te baken tot die grootste moontlike voordeel van die NP. Partywerkers het geweet presies waar NP-ondersteuners woon en wie vir watter party gestem het.[101] Laastens kon NP-leiding noukeurig voorspel waar kiesafdelinggrense getrek moes word om die NP die beste te pas. Simpson se argumentasie kan deur middel van drie punte bevraagteken word. Eerstens is die KP-kiesers nie eweredig versprei nie; 'n regse swaai ten gunste van die KP in die volgende verkiesing kan nie op die HNP se vertoning in 1981 gebaseer word nie vanweë dié party se radikale beleid en verder is dit moontlik dat die KP se ondersteuning 'n plato bereik het in 1987.[102] Gekwalifiseerd moet mens stel dat die HNP-stem in 1981 in 'n mate ook 'n anti-NP stem was.

Vanuit KP-geledere is verklaar dat die KP as amptelike opposisie nuwe status verkry het.[104] Die KP ontvang nou in die parlement meer geleenthede en tyd ten opsigte van debatte en nou kry dié party meer lede op staande en ander komitees. Ook was genoem dat dit slegs die eerste keer ná 1948 was wat daar 'n regse amptelike opposisie in die parlement is. Volgens die Patriot sal Treurnicht as opposisie optree om die blanke se selfbeskikkingsreg te herstel.[104] Die KP het ook van die goeie eie vertoning gebruik gemaak om sy partykader aan te moedig en aan te spoor. In lyn hiermee is versoek dat elke takbestuur en kiesafdelingsraad met spoed moet sorg dra dat KP-ondersteuners ingeskryf word en 'n stewige takorganisasie gevestig word.[105] Verder stel die Patriot: "Bekwame leiersfigure is geïdentifiseer. Hulle moet aangewend word."[106] Die KP was bewus van die NP se mediasteun, gevolglik moes die KP meer as paraat wees en die leuse moes wees: "Werk!".[107] Selfs 'n herafbakening van setels sou die KP nie afskrik nie, inteendeel dit kan volgens die Patriot die KP net tot voordeel strek.[108] Dan is ook genoem dat 40 setels met 'n geringe persentasiestem vir die KP wenbaar is en 15 setels met 'n regse steun van tussen 39,59% en 34%.

Wat die KP se taak sou wees as amptelike opposisie, het Treurnicht genoem dat dit sou wees om reguit te praat oor die implikasie van elke klein stap op die regering se hervormingspad. Volgens Treurnicht kon mens verwag dat die regering sy getal setels sal voorhou as 'n groot

mandaat vir hervorming, maar in die praktyk sou hulle besef dat as hulle (die NP) te "rof aangaan", die reaksie net skerper sou wees.[109] Daarom het Treurnicht hervorming voorsien eerder in 'n reeks klein stappies - "salami-gewys" - en dis op dié gevolge daarvan dat die KP mense attent sal maak.[110]

Die NP sou nou moes kies tussen 'n behoudender of liberale beeld en watter kant toe ook al, sou dit sekere NP-lede onder spanning plaas. Die alternatief vir die NP sou wees om 'n party vir almal te probeer wees met 'n pragmatiese, eerder as 'n beginselbenadering. Die KP sou dan sy beginselstandpunte stel.[111] Terselfdertyd is die KP nié 'n radikale party nie: "Ons stel 'n sterk standpunt teenoor liberale politiek. Ons is regs, maar nie regs-radikaal nie. Ek stel 'n hoë prys op daardie beeld", het Treurnicht verklaar.[112] Volgens The Star was dit vir waarnemers by die 1987-Transvaalse KP-kongres duidelik dat die KP oortuig was van 'n oorwinning met die volgende algemene verkiesing.[113] Die KP was nie gediend met die feit dat die 1989-algemene verkiesing moontlik uitgestel sou word nie. Daarom het die KP sy pogings verdubbel om soveel moontlik dorps- en stadsrade onder sy beheer te kry. Die doel van hierdie oogmerke was tweeledig, naamlik: Om die streekdiensterade in die wiele te ry en tweedens om uit te brei op die Mei 1987 KP-vertoning deur 'n magsbasis daar te stel met die omverwerping van die regering in die volgende parlementêre verkiesings, as doel.[114]

Enkele gedagtes van die pers en akademici oor die KP se toekoms, is belangrik. Volgens Beeld sou die NP talle setels in die Transvaalse platteland moeilik terugwen.[115] Dit was goeie nuus vir die KP, maar daar moes in gedagte gehou word dat 'n herafbakening van kiesafdelings binne twee jaar gedoen moes word. Weens ontvolking van die platteland kon 'n paar van die gunstige KP-setels verdwyn en sou meer gegoede stedelike setels, waar die NP goed gevaar het, tot stand kom.[116] Aangesien belading en ontlading van stedelike en plattelandse setels deur die regering laat vaar is, kon dit die KP nadelig tref. Volgens Sunday Tribune het die NP nou in die KP 'n "tiger-by-the-tail" gehad.[117] Ook sou die NP, indien hulle voortgaan met enige betekenisvolle hervorming meer steun verloor aan die KP, as wat hulle sou wen van links.

Volgens Newsweek sou enige pogings tot hervorming of 'n amptelike blik met oogklappe na verbreking van bestaande apartheidswetgewing, beslis spervuur vanaf KP-geledere ontlok.[118] Met die KP as amptelike opposisie sou daar groter klem wees op ras, blanke oorlewing en ander sake wat die regse vleuel aangaan, aldus The Citizen.[119] Ook sou dit vir die regering moeiliker wees om KP-aanvalle te hanteer, as die linkervleuel-kritiek van die PFP. As mens kyk na die setels wat die NP met 'n minderheidsteun behou het en na die groot aantal grenssetels wat ontstaan het, word dit duidelik dat die KP met harde werk tussen 1987 en 1989 die bewind kon oorneem, aldus Derby-Lewis (KP-LV). Volgens Derby-Lewis, was die geskiedenis besig om homself te herhaal: die KP is in 1987 by "1943" verby en op pad na "1948"-oorwinning en niks sou die KP keer nie![120] Volgens Schrire, sou die toekomstige politieke debat gedomineer word (ten minste wat die blanke politiek betref), deur die NP en KP.[121]

Mnr. C. Uys (KP-LV) het die NP in die Patriot bedank vir hulle vergaderings in Baberton voor die verkiesing.[122] Dit het sy veldtog suksesvol laat verloop. Volgens Uys het die NP daarin geslaag om 'n redelike mate van sy tradisionele steun te behou. Die opvatting bestaan nog, aldus Uys, onder sommige dat die NP nog minderheidsregte beskerm. Die indruk bestaan nog by sommige dat die NP die werklike politieke mag tot elke prys uitsluitlik in die hande van die blanke gaan hou.[123] Uys het ook verklaar dat die dilemma van die NP in sy nuwe beleidsrigting, waar hy verkondig dat hy bereid is om mag te deel met die ander, daarin lê dat hy terselfdertyd en in dieselfde asem die effektiewe mag in die hande van van die blanke wil hou.[124]

In die tydskrif Insig is in 1988 'n ontleding gedoen van die setels wat KP- of grenssetels kon word.[125] Die volgende setels is in 1987 deur die NP met 'n minderheidstem gewen,en kan nou binne die KP se bereik raak met die verdwyning van die HNP as verdelende faktor: Sasolburg, Parys, Lydenburg, Stilfontein, Pretoria-Wes, Hercules, Wonderboom en Rustenburg. Die KP se groei in Standerton wat 'n werkerskiesafdeling is, plaas ook ander werkerskiesafdelings in Transvaal, die Vrystaat en Noord-Natal binne sy bereik , naamlik: Newcastle, Springs, Vereeniging en Welkom. Daar was 'n aantal grenssetels wat die KP in 'n volgende

verkiesing kon verower, naamlik: Maraisburg, Krugersdorp, Heilbron, Ladybrand, Kuruman en Potchefstroom. Kiesafdelings wat in 'n volgende verkiesing grenssetels kon word, is: Alberton, Fauresmith, Geduld, Innesdal, Gezina, Nelspruit, Klerksdorp, Roodeplaat, Vryburg, Smithfield en Meyerton. Laastens moes, in die lig van regse groei, die volgende Kaapse setels dopgehou word: De Aar, Gordonia, Oudtshoorn, Prieska en Uitenhage.[126]

Indien die KP die bewind wou oorneem in 'n volgende verkiesing sou die KP, volgens Rapport , die setel Kliprivier moes wen waar die KP en HNP saam 34% van die stemme gekry het.[127] In Kliprivier het die KP hulle 84ste beste vertoning gelewer. Die uitgangspunt hiervan was dat 'n party om aan die bewind te kom, meer as 50% van die steun in 84 kiesafdelings moet kry. In Kliprivier het die KP en HNP 34% van die stemme getrek. Dit sou beteken dat hulle die persentasie met sowat 16% sou moes opstoot om die NP in 'n verkiesing te klop.[128] In 'n volgende verkiesing, volgens Kotzé en Lourens, kan sekere faktore die NP bevoordeel teenoor die KP. Hierdie faktore is: Die SAUK en Afrikaanse pers word beheer deur die NP; die NP het die uitbuiting van "sekuriteit" tot 'n fyn kuns vervolmaak tydens verkiesings; Suid-Afrika se verhoogde internasionale isolasie kan ironies deur die NP gebruik word en die NP oortref die KP wat finansiële en ander materiële bronne betref. Die KP kan aan die ander kant bevoordeel word deur 'n verslegting van die ekonomie, verhoogde werkloosheid en 'n daling in lewensstandaarde. Verder kan die KP bevoordeel word as die stryd om beheer van Afrikanersimbole in sy guns verloop.[129]

5 'n Nie-duidelike Afrikaner klasseverdeling ontstaan

Die KP het in 1987 oorwegend goed gevaar in plattelandse en blouboordjie stedelike kiesafdelings. Daar is egter sprake van 'n "nie-duidelike" klasseverdeling, omdat die steun van die middel- en hoëvlak staatsamptenare, 'n aantal akademici en lede van die hoër middelklas-Afrikaners, wel in 1987 aan die KP toegesê is. So byvoorbeeld was die KP se steun in 1987 - 1988 hoofsaaklik gekonsentreer in plattelandse en stedelike werkersklas en laer middelklas kiesafdelings, maar dié party trek tussen 15% en 25% van kiesersteun in sekere middel-

en hoër-middelklas (oorwegend Afrikaner-), kiesafdelings.[130] Volgens Adam was die KP-steun in Maart 1987, 'n paar maande voor die verkiesing, geleë in die laer vlakke van die staatsdiens ( dit is 40% van die ekonomies aktiewe Afrikaners) en die "petty" bourgeoisie, die laer middelklasse.[131]

Volgens O'Meara was volkseenheid die sentrale motief van die ekonomiese beweging in die veertigerjare.[132] Ons dink hier dadelik aan die Reddingsdaadbond en die sogenaamde "volkskongresse". Volkseenheid was in die veertigerjare die "*sine qua non*" vir die ontwikkeling van Afrikaner kapitalisme. In navolging hiervan het die ekonomiese beweging 'n "mag" van "klasalliansie" opgerig wat ondermeer gelei het tot die NP se oorwinning in 1948. Teen die tagtigerjare het volkseenheid egter 'n struikelblok geword vir die akkumulasie van kapitaal deur die Afrikaner "Hoggenheimers" en verder ontwikkel tot die beleid van die dominante faksie van die NP.[133] 'n Mens kan ook redeneer dat, toe die HNP weggebreek het van die NP in die laat sestigerjare, die Afrikanerblouboordjiewerker weggebreek het en met die wegbreek van die KP in 1982, het die "platteland" weggebreek.[134] Dit is ietwat van 'n rigiede siening, maar daar steek tog elemente van waarheid in. Afrikanereenheid wat berus het op samewerking van stad en platteland en tussen middelklas- en werkersklas-Afrikaners, is bevestigend verbreek in die 1987-verkiesing. Die nuwe verdeeldheid het ontstaan oor die vraag oor wat die Afrikaner se houding teenoor swartmense moet wees, wat herinner aan die vroeëre verdeeldheid wat berus het op die vraag wat die Afrikaner se houding teenoor die Engelse moet wees.[135] Volgens Van Jaarsveld is daar Afrikaners wat nie by magte is om aan te pas nie.[136] Hulle word deur 'n mentaliteit verteer wat in die 18de en 19de eeu in die plattelandse wêreld van die koloniale tyd gevorm is.[137]

O'Meara spreek homself sterk uit as hy sê: "Indeed this 'Boer' state is now turning on other 'Boers' in the name of profit, private property and stability ".[138] Dit kom daarop neer dat die NP vanaf die begin -tagtigerjare die alliansie van hoërklas-Afrikaner en proletariaat-Afrikaner verruil het vir 'n alliansie-Afrikaner hoërklas met Engelstalige en nie-blanke middel- en hoërklas. Die KP is egter geen "werkersparty" nie, maar hulle retoriek van strydvoering en hulle

kritiek op elitisme in die Afrikanergemeenskap, gekombineer met hulle aanvalle op kapitalistiese monopolisme, trek steun by Afrikanerwerkers wat gekonfronteer is met 'n sterk veranderende tegnologiese stelsel en sosiale verhoudings in die werksplek.[139] Hierdie steun is duidelik waarneembaar by blanke mynwerkers.

Volgens Du Plessis het die tagtigerjare nuwe uitdagings, onder andere wat binnelandse volkerepolitiek en internasionale verhoudings betref, aan die Afrikaner gestel.[140] In die soeke na antwoorde op dié nuwe uitdagings sou "ongevalle" voorkom en was daar 'n voorspelbare politieke splitsing. Welvaart het ook 'n verwydering tussen 'n gedeelte van die gegoede Afrikaners en 'n "armlastige" Afrikaner meegebring. Laasgenoemde groep het ook gevoel dat hulle sekuriteit hulle ontneem word.[141] Gedurende die parlementsessie in Mei 1984, het die KP die regering beskuldig daarvan dat hulle blanke werkers vervreem en dat blankes ondergeskik sal raak as die arbeidsveld "oopgegooi" word.[142] In Februarie 1985, het Treurnicht die NP daarvan beskuldig dat hulle die blanke werker in die steek gelaat het.[143] Reeds in 1982 het Giliomee die KP se sukses toegeskryf daaraan dat hulle die ware verteenwoordiger van die werkende en laer middelklas Afrikaner geword het, in besonder die blouboordjiewerkers, laagbesoldigde staatsamptenare en boere wat sukkel om kop bo water te hou.[144]

Hierdie "onduidelike" klasseverdeling betrek homself ook sterk ekonomies-gewys. In Transvaal het Volkskas en Perskor gegroei met as basis die broederbondbande tussen staatsamptenare, boere en blanke werkers. Konserwatiewes op die twee maatskappye se rade het gepoog om op te tree teen die P.W. Botha-rigting en Marius Jooste het gedreig dat Perskor die KP sou steun. Jooste se afsterwe en Beeld se sukses het die doodsklok ingelui vir Perskor se oggendblaaie (alhoewel nie onmiddellik nie).[145] Nadat Volkskas se "geleentheidsgenootskap" met Rembrandt teen Sanlam met General Mining as die prys misluk het, het die AHI (Afrikaanse Handelsinstituut) selfs Afrikanerondernemings aangeraai om te skuif van Volkskas na Trust Bank. Die NP het hierna aangeklop by Afrikaner sakelui, Engelstalige sakelui en maatskappye vir ondersteuning.[146] Dit is egter hoogs onwaarskynlik dat Volkskas 'n "KP-instelling" is.

Huidige NP-ondersteuning word ondermeer verkry deur die SAUK en die magtige Nasionale Pers met sy koerant-en tydskrifarms. Die dekadente inslag van sekere liberale Afrikaanse koerante en tydskrifte ter wille van politieke liberalisering, kan nie onderskat word nie. Hierdie media is in hoofsaak sterk materialisties ingestel en het die klem verplaas vanaf "nasionalisme" na "kapitalisme". Daar was en is weerstand te bespeur in KP-geledere teen hierdie media wat grootliks die Afrikaner middel- en hoër middelklas se klasbelange bedien.

Kenny meen dat die 1987-verkiesing met "koue" klaarheid die mees gevaarlike feit van die Suid-Afrikaanse politiek uitgewys het.[147] Dit is dat Suid-Afrika polities verdeel is in klasse. Volgens Kenny kom alle blanke opposisie teen apartheid van die welgestelde middelklas - die blanke werkers is "*en masse*" solied ondersteuners van apartheid.[148] Mens kan daarop let dat die PFP beperk is tot 'n paar welgestelde middelklaskiesafdelings in die groot stede - die sogenaamde "swembad"-kiesafdelings. Die KP se steun volg selfs die "steenkoolriwwe". Waar daar steenkool is tref 'n mens myne aan, asook groot industriële gebiede en 'n blanke industriële "proletariaat" wat KP stem.[149] Gekwalifiseerd kan mens net byvoeg dat die KP ook steun ontvang van blanke goudmynwerkers bv. in die Wes-Rand, Wes-Transvaal en Noord-Vrystaat. Dan natuurlik ook sterk steun van die landbousektor, die staatsdiens en gedeeltelike akademiese steun.

Die oorsaak van die verskynsel dat baie blanke werkers pro-KP gesind is, is bespreekbaar. So word die poste van "gewone" blanke werkers meer bedreig deur swartes as die poste van professionele blanke werkers.[150] Toe die NP in 1948 aan bewind gekom het, het dit basies twee doelstellings gehad, naamlik : Afrikaner nasionalisme en ondersteuning vir die arm blanke, die werkende-klas blanke. Gedurende die afgelope dekade het die NP sy suiwer werkersklas-appèl verloor en vooruitstrewend en hervormingsgesind geword.[151] By blanke werkers het die gevoel ontstaan dat hulle verraai is deur die NP, wat sedert 1948 na hulle belange omgesien het en sonder effektiewe vakbonde van hulle eie, het hulle nou aanleuning gevind by die KP, hoofsaaklik omdat daar geen ander politieke heenkome vir hulle is nie.[152] Die blanke werker is in 'n mate selfs te vinde vir magsdeling, maar nie sosiale integrasie nie.

Belangrik vir hulle is om hulle skole, kroeë en kleedkamers blank te hou - "it's the little things that matter to them", aldus Kenny.[153] Kenny se opinie dat die Oos-Transvaalse Hoëveld waar 80% van Suid-Afrika se elektrisiteit en brandstof-van-steenkool-vervaardiging geleë is, onder die politieke beheer van die KP val, moet nie met baie erns opgeneem word nie.[154] Dit is eerder 'n minder belangrike faktor as die totale politieke beheer in Suid-Afrika (die uiteindelike KP-doelwit).

Die ekonomiese resessie van die tagtigerjare het 'n belangrike uitwerking gehad om die simbiotiese verhouding tussen die blanke werker en die regering te vernietig.[155] Klasse keer terug na strategieë wat voorheen suksesvol was.[156] So sal die werkende klasse poog om hulle bevoorregte posisie te behou. Die gebrek aan werkerondersteuning in die Kaap vir die KP, kan waarskynlik toegeskryf word aan die feit dat daar by hulle 'n persepsie bestaan dat die NP steeds hulle klasbelange beskerm.[157] Die sogenaamde "swartgevaar" by die "loopgrawe" op die platteland en die werksplek is 'n groeiende bedreiging vir blanke kiesers en hulle mag die KP-oplossing aantrekliker vind as die meer "geborge" Wes-Kaaplanders. Radikale oplossings kan vir "grensfamilies" en mynwerkers aantrekliker wees as hulle gelyksoortiges in die suide van die land.[158] Die blanke blouboordjiewerker vorm nie meer die meerderheid van blanke kiesers nie. Dit sal dus van koers af wees van die KP om slegs op hulle steun staat te maak. Die KP trek egter ook steun in Afrikaner "establishment"-kringe.[159] Volgens Rapport styg die blanke keiserskorps se sosiaal-ekonomiese peil geleidelik en dit verminder die moontlikhede van 'n KP-bewindsoorname.[160] Rapport se weergawe van die ekonomiese posisie van blankes kan bevraagteken word, aangesien dit nie empiries gestaaf was nie.

## 6 Samevatting

Die KP het tussen 1982 en Mei 1987 uitgeloop op 'n "beleërde kultuur-segment". Aangesien hulle kultureel, ekonomies, polities en sosiaal bedreig word, het hulle hul bronne gemobiliseer, bv. die Patriot gestig, verkiesingsveldtogte gevoer, ensovoorts. Verder is leierskap ontwikkel en is 'n ideologie, dié van partisie, daargestel. Intern is en was die KP bedreig deur liberalisme (die NP) en swart politieke verset.

Die metropool wat in die KP se geval eksterne bedreiging veroorsaak, kan na alle waarskynlikheid die VSA wees wat omvangryke druk deur byvoorbeeld sanksies, op Suid-Afrika toepas. Sou daar moontlik 'n baie duidelike klasseverdeling in die Suid-Afrikaanse politieke scenario wees, kan dit dalk die gedagte van 'n "beleërde kultuur-segment" knou. Die bestaan van 'n nie-duidelike klasseverdeling is dan moontlik die ekonomiese "arm" van die blanke verset soos tot uiting gekom in die onstaan en bestaan van die KP.



## 7 Voetnote

1. The Citizen, 31-03-1987, p. 1.
2. Ibid.
   Die Vaderland, 30-03-1987, p. 4.
3. J.P.C. Mostert : "6 Mei 1987 - 'n Oorsig", Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, Jaargang 12, nr. 2, Augustus 1987, p. 184.
4. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 159: Beeld, 01-04-1987, p. 1;
   J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 168: Die Volksblad, 01-04-1987, p. 10;
   Patriot, 03-04-1987, p. 1.
5. Die Volksblad, 01-04-1987, p.10.
6. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 158: Beeld, 01-04-1987, p. 1;
   J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 168: Die Volksblad, 01-04-1987, p. 10.
7. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 158: Beeld, 01-04-1987, p. 1.
8. Patriot, 03-04-1987, p. 1.
9. Ibid.
10. Die Volksblad, 01-04-1987, p. 10.
11. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 159: Beeld, 01-04-1987, p. 1.
12. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, pp. 404-425.
13. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 519: Weekly Mail, 15-01-1987, p. 5.
14. The Citizen, 11-04-1987, p. 2.
15. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 519: Sunday Times, 22-03-1987, p. 23.
16. Beeld, 07-04-1987, p. 5.
17. Patriot, 27-03-1987, p. 1.
18. Ibid.
19. P. Mulder : Onderhoud met skrywer, Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.
20. Ibid.

21. W.A. Kleynhans : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 21-04-1989.
22. Ibid.
23. Die Vaderland, 26-03-1987, p. 5.
24. Business Day, 26-03-1987, p. 5.
25. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, pp. 799-801: Beeld, 28-03-1987, p. 1.
26. Rapport, 29-03-1987, p. 1.
27. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987", p. 807: The Star, 30-03-1987, p. 9.
28. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 810: Finansies en Tegniek, 10-04-1987, p. 18.
29. Ibid.
30. H. Giliomee : The parting of the ways - South African politics 1976-1982, p. 159.
31. H. Adam : "The Ultra-Right in South Africa", Optima, vol. 35, nr. 1, 1987, p. 36.
32. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 809: Beeld, 07-04-1987, p. 5.
33. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 159: Beeld, 01-04-1987, p. 1.
34. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 809: Beeld, 07-04-1987, p. 5.
35. Ibid.
36. The Star, 09-04-1987, p. 18.
37. Ibid.
38. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 788: Finansies en Tegniek, 27-02-1987, p. 46.
39. Ibid.
40. The Star, 08-04-1987, p. 18.
41. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 788: Finansies en Tegniek, 27-02-1987, p. 46.
42. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 789: Finansies en Tegniek, 27-02-1987, p. 46.
43. Ibid.
44. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 789: Die Burger, 09-05-1987, p. 2.

45. H. Kitchen (red.): South Africa : In Transition to What?, p. 183.
46. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 844: Die Burger, 09-05-1987, p. 2.
47. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 348.
The Star, 08-04-1987, p. 18.
48. J.P.C. Mostert : "6 Mei 1987 - 'n Oorsig", Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, jaargang 12, nr. 2, Augustus 1987, p. 186.
49. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais, J. Latakgomo (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 66.
50. Ibid.
51. South African Institute of Race Relations : Race : A Survey 1987-1988, p.723.
52. Suid-Afrikaanse Uitsaaikorporasie : Kommentaar, "Die Verkiesingsuitslag", 07-05-1987.
53. R.A. Schrire : "The 1987 elections", The South Africa Foundation News, vol. 13, nr. 5, 5 Mei 1987.
54. Finansies en Tegniek, 26-06-1987, p. 58.
55. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 27.
56. Ibid., p. 32
57. Ibid.
58. Patriot, 22-05-1987, p. 13.
59. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 873: Beeld, 08-05-1987, p. 13.
60. Ibid.
61. Ibid.
62. INEG, K913 : A.P. Treurnicht : Openingstoespraak, KP OVS-kongres, 13-10-1987.
63. Ibid.
64. Ibid.
65. Ibid.
66. Patriot, 15-05-1987, p. 1.

67. Beeld, 08-05-1987, p. 2.
68. Ibid.
69. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 873: Rapport, 10-05-1987, p. 13.
70. Newsweek, 18-05-1987, p. 28.
71. Rapport, 10-05-1987, p. 10.
72. Ibid.
73. R. van Jaarsveld : Brief gerig aan Rapport : "Swaai baie beslis na regs", Rapport, 24-05-1987, p. 15.
74. Rapport, 10-05-1987, p. 10.
75. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 29.
76. Rapport, 10-05-1987, p. 10.
77. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, p. 30.
78. Ibid., p. 38.
79. H. Pakendorf : "The National Party. Challenged by a changed support base", Africa Insight, vol. 17, nr. 3, 1987, p. 189.
80. Ibid., p. 190.
81. H. Kitchen (red.): South Africa : In Transition to What?, p. 183.
82. L.J. Ferreira : "Die Volksraadsverkiesing van 1987 : 'n Analise van politieke houdingsgesteldhede", Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, vol. 12, nr. 2, Augustus 1987, p. 196.
83. Suid-Afrikaanse Uitsaaikorporasie : Kommentaar, "Die Verkiesingsuitslag", 07-05-1987.
84. Rapport, 24-05-1987, p. 15.
85. Newsweek, 18-05-1987, p. 28.
86. Ibid.
87. Time, 18-05-1987, p. 26.
88. Ibid.
89. Ibid.
90. The Argus, 08-05-1987, p. 12.
91. The Citizen, 11-05-1987, p. 6.
92. The Natal Witness, 08-05-1987, p. 1.

93. Ibid.
94. Rapport, 10-05-1987, p. 10.
95. Die Vaderland, 08-05-1987, p. 4.
96. Beeld, 08-05-1987, p. 15.
97. Ibid.
98. The Sunday Star, 24-05-1987, p. 19.
99. Ibid.
100. Patriot, 12-06-1987, p. 2.
101. Ibid.
102. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, pp. 28-29.
103. Patriot, 22-05-1987, p. 8.
104. Ibid.
105. Ibid.
106. Ibid.
107. Ibid.
108. Ibid.
109. Rapport, 10-05-1987, p. 2.
110. Ibid.
111. Ibid.
112. Ibid.
113. The Star, 21-08-1987, p. 13.
114. Ibid.
115. J.P.C. Mostert en A.S. Scott (samestellers) : Volksraadsverkiesing 1987, p. 873: Beeld, 08-05-1987, p. 2.
116. Ibid.
117. Sunday Tribune, 10-05-1987, p. 18.
118. Newsweek, 18-05-1987, p. 28.
119. The Citizen, 11-05-1987, p. 6.
120. Finansies en Tegniek, 26-06-1987, p. 58.
121. R.A. Schrire : "The 1987 elections", The South Africa Founadation News, vol. 13, nr. 5, 5 Mei 1987.
122. Patriot, 05-06-1987, p. 3.
123. Ibid.
124. Ibid.

125. K. Brynard : "Regse Skim kry lyf", Insig, April 1988, p. 15.
126. Ibid.
127. Rapport, 24-05-1987, p. 27.
128. Ibid.
129. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais en J. Latakgomo (reds.): South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 370.
130. P.L. Berger en B. Godsell (reds.) : A Future South Africa, Visions, Strategies and Realities, p. 57.
131. H. Adam : "The Ultra-Right in South Africa", Optima, vol. 35, nr. 1, 1987, p. 38.
132. D. O'Meara : "Volkskapitalisme" : Class, Capital and Ideology in the development of Afrikaner Nationalism, 1934-1948, p. 255.
133. Ibid.
134. F.A. van Jaarsveld : Onderhoud met skrywer, Pretoria, 25-07-1990.
135. F.A. van Jaarsveld : "Die Afrikanerdom : 'n Histories-Vertraagde volk-weg en selfbegrip", Historia, vol. 31, nr. 2, September 1985, p. 28.
136. Ibid.
137. Ibid.
138. D. O'Meara : "Muldergate and the politics of Afrikaner nationalism", Supplement to Work in Progress, nr. 22, April 1982, p. 18.
139. A. Stadler : The political economy of modern South Africa, p. 84.
140. A. du Plessis : "Die Afrikaner van 1985", Oënskou, jaargang 3, nr. 1, Januarie 1985, pp. 4-5.
141. Ibid., p. 5.
142. South African Institute of Race Relations : Race Relations Survey 1984, p. 44.
143. South African Institute of Race Relations : Race Relations Survey 1985, p. 14.
144. South African Institute of Race Relations : Survey of Race Relations in South Africa, 1982, p.12.
145. C. Charney : "Class Conflict and the National Party Split", Journal of Southern African Studies, vol. 10, nr. 2, 1984, p. 276.
146. Ibid.

147. A.R. Kenny : "South Africa's White Revolt, The Spectator, vol. 25, 5 September 1987, p. 11.
148. Ibid.
149. Ibid.
150. Ibid.
151. Ibid., p. 12.
152. Ibid.
153. Ibid.
154. Ibid.
155. D.J. van Vuuren, L. Schlemmer, H.C. Marais en J. Latakgomo (reds.): South African Election 1987 - Context, Process and Prospect, p. 368.
156. Ibid.
157. Ibid. p. 369.
158. E. Lourens en H. Kotzé : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?", International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987, pp. 34.
159. Ibid.
160. Rapport, 10-05-1987, p. 10.

# HOOFSTUK 6
## SLOT

Die Konserwatiewe Party voldoen aan die definisies van 'n "waarde-georiënteerde beweging", "beleërde kultuur" en "geslote geloofsisteem". Ten eerste het die konserwatief-gesindes vóór die stigting van die KP Afrikanerwaardes aangehang wat net so, en selfs in 'n sterker mate, oorgedra is na die KP. Daar is voldoende bewyse dat die KP vanaf 1982 tot 1987 ontwikkel het in 'n "waarde-georiënteerde beweging". Die waardes wat hierdie "beweging" verteenwoordig is die christelike geloof, wat onder andere weerspieël word in die "christelik-nasionale" filosofie waarop die KP sy volksidee baseer en regverdig.

Verdere waardes wat sentraal staan in die filosofie van die KP is blanke soewereiniteit en rasse-suiwerheid van die blanke rassegroep in Suid-Afrika. Verder word die konserwatiewe Afrikaner, gesien sy geïsoleerdheid op feitlik alle gebiede, se kulturele voortbestaan bedreig. Om hierdie situasie te oorkom word 'n hersamestelling van tradisionele waardes in die vooruitsig gestel. Dit mag kontradiksionêr klink, maar die KP sien net soos die NP 'n "nuwe Suid-Afrika". Die verskil is net dat die KP 'n Suid-Afrika sien wat op die beleid van partisie gebaseer is, d.i. geografiese skeiding. Hierdie "waarde-georiënteerde beweging" is dus soos Smelser gestel het, 'n "kollektiewe aksie" wat die Afrikanerwaardes moet herstel soos dit in die KP-verwysingsraamwerk pas. Die tussenverkiesings vanaf 1982, asook die 1983-referendum oor 'n nuwe grondwet en die algemene verkiesing van 1987, het getoon dat daar 'n groeiende getal ondersteuners was wat die waardes aanhang wat die breë filosofiese waardebasis van die KP vorm.

Die persepsie van dié mense is dat P.W. Botha in 1980 'n "integrasie-alliansie" met die "kapitalisme" van Suid-Afrika gesluit het en dat 'n groot deel van die Suid-Afrikaanse blankedom, by uitstek die Afrikaner, se belange veral ekonomies, maar ook polities versaak is ten gunste van anderskleuriges in Suid-Afrika. Met die instelling van die nuwe grondwetlike bedeling is die persepsie van die KP dat sy kultuur bedreig word, verder verhoog. Waar dit voorheen meer 'n ekonomiese

bedreiging of beleëring was, het dit rondom 1983-1986 ontwikkel tot 'n politieke beleëring. Die KP se bewussyn van 'n eie identiteit is verhoog deurdat hulle met veral swartes moes kompeteer vir mag, voorregte en bronne. Die feit dat die KP se pogings bemoeilik was om hulle saak te stel, het veroorsaak dat hulle gedurende 1982-1986 ontwikkel het in 'n "beleërde kultuur".

Aangesien die KP gesien het dat sy pogings tot kulturele oorlewing gestrem word, het hy sy bronne (geldelik en joernalisties) gemobiliseer, sy "gelowe" geartikuleer (deur sy volgelinge in formele en informele gesprekke te betrek) en sy volgelinge georganiseer, d.w.s. struktuur gegee aan die ontevredenheid deur 'n party-organisasie op die been te bring. Hierna het die KP ook ontwikkel in 'n "geslote geloofsisteem", aangesien die KP 'n defensiewe ideologie benodig het om hulle bestaan te regverdig. Dit sou hulle vind in die ideologie van apartheid, met die verskil dat hulle 'n ander naam, naamlik "partisie", ter wille van taktiese redes daarvoor gegee het. Die gemiddelde KP-ondersteuner is so verbonde en feitlik met alle hoop gevestig op partisie as dié "utopia" dat hulle nie baie verdraagsaam staan teenoor ander ideologieë of nasionalismes nie. Om hierdie rede kan hulle gesien word as 'n "geslote geloofsisteem".



Die algemene verkiesing van 1987 het getoon dat ongeveer 'n half miljoen blanke Suid-Afrikaners (in hoofsaak Afrikaners) ondersteuners is van die beleid en algemene koers van die KP. Die steun wat die KP in die toekoms gaan ontvang, gaan waarskynlik 'n hoë mate van korrelasie toon met die graad van ontevredenheid wat onder blankes, veral die Afrikaners, bestaan. Indien die NP voortgaan met sy stap-vir-stap integrasiebeleid, gaan dit waarskynlik daartoe lei dat die KP se steun sal groei namate die beleëring intenser word.

Die 1987-verkiesing dui dus duidelik daarop dat die KP relatief groot steun in Afrikanergeledere geniet. Dié verkiesing was in baie opsigte 'n bittere stryd in Afrikanergeledere en 'n uitdaging vir die KP om sy waardes aan die meerderheid van die Afrikaners te verkoop. Die verkiesing het egter nog geen finale uitsluitsel gegee oor welke waardesisteem deur die meerderheid van die blanke Afrikaners as die

basis vir 'n nuwe Suid-Afrika aanvaar is nie. Ná 1987 het die verdeling in Afrikanergeledere steeds voortgegaan en is verhewig deur die inwerking van verskeie kragte van binne en buite.

# BRONNELYS

## Literatuur

Baker, D.G. (red.) : The Politics of Race : Comperative Studies. Saxon House, Engeland, 1975.

Berger, P.L. en Godsell, B. (reds.) : A Future South Africa, Visions, Strategies and Realities. Human en Rousseau, Tafelberg, Kaapstad, 1988.

Cillié, P.J. : Tydgenote. Tafelberg, Kaapstad, 1980.

Davenport, T.R.H. : South Africa, A Modern History. Derde uitgawe, Macmillan, Braamfontein, 1987.

Degenaar, J.J. : Voortbestaan in geregtigheid, Opstelle oor die politieke rol van die Afrikaner. Tafelberg, Kaapstad, 1980.

De Villiers, D. en De Villiers, J. : PW. Tafelberg, Kaapstad, 1984.

Du Pisani, J.A. : Divided or United Power, Views on the new Constitutional Dispensation by prominent South African Political leaders. Lex Patria, Johannesburg, 1986.

Gastrow, S. : Who's Who in South African Politics. Tweede druk, Ravan Press, Johannesburg, 1986.

Giliomee, H. : The Parting of the ways - South African politics 1976-1982. David Philip, Kaapstad, 1982.

Giliomee, H. en Adam, H. (reds.) : Afrikanermag, Opkoms en Toekoms. David Philip, Kaapstad, 1979.

Kitchen, H. (red.) : South Africa : In Transition to What?. Praeger, New York, 1988.

Kleynhans, W.A. : S.A. Algemene Verkiesingsmanifeste (SA General Election Manifestos), 1910- 1981. UNISA, Pretoria, 1987.

Lapping, B. : Apartheid, A History. Paladon Grafton Books, Londen, 1986.

Moodie, T.D. : The rise of Afrikanerdom : Power, Apartheid and the Afrikaner Civil Religion. Perspectives on Southern Africa, nr. 11, University of California Press, 1975.

Mostert, J.P.C. (red.) : Die Suid-Afrikaanse Krisis, Perspektiewe op die Grondwetlike bestel. INEG, UOVS, Bloemfontein, 1986.

Mostert, J.P.C. en Scott, A.S. (samestellers) : Volksraadverkiesing 1987. INEG Publikasiereeks, UOVS, 1987.

O'Meara, D. : "Volkskapitalisme", Class, capital and ideology in the development of Afrikaner nationalism, 1934-1948. Ravan Press, Johannesburg, 1983.

Pottinger, B. : The Imperial Presidency, P.W. Botha the first 10 years. Southern Book, Johannesburg, 1988.

Ries, A. en Dommisse, E. : Broedertwis. Tafelberg, Kaapstad, 1982.

Ries, A. en Dommisse, E. : Leierstryd, Die dramas rondom die uittrede van pres. P.W. Botha. Tafelberg, Kaapstad, 1990.

Rhoodie, E. : PW Botha, The Last Betrayal. S.A. Politics, Melville, 1989.

Rokeach, M. (red.) : The Open and Closed Mind, Investigation into the Nature of Belief Systems and Personality Systems. Basic Books, New York, 1960.

Smelser, N.J. : Theory of Collective Behavior. Routledge & Kegan Paul, Londen, 1962.

Stadler, A. : The political economy of modern South Africa. David Philip, Kaapstad en Johannesburg, 1987.

Treurnicht, A.P. : Credo van 'n Afrikaner. Tafelberg, Kaapstad, 1975.

Treurnicht, A.P. : Noodlottige Hervorming. Professionele Boekverspreiders, Pretoria.

Treurnicht, A.P. : Onder die soeklig. SAUK, Johannesburg, 1969.

Treurnicht, A.P. : Op die keper. Tafelberg, Kaapstad, 1965.

Van Vuuren, D.J. en Kriek, D.J. (reds.) : Politieke alternatiewe vir Suider-Afrika, Grondslae en perspektiewe. Owen Burgess, Hillcrest, 1987.

Van Vuuren, D.J.; Schlemmer, L.; Marais, H.C.; Latakgomo, J. (reds.) : South African Election 1987 - Context, Process and Prospect. Owen Burgess, Pinetown, 1987.

Vatcher, W.H. : White Laager : The rise of Afrikaner Nationalism. Pall Mall, Londen, 1965.

## Tydskrifartikels

Adam, H. : "The Ultra-Right in South Africa". (Optima, vol. 35, nr. 1, 1987).

Adam, H. : "Book review of : Donald G. Baker (red.) : 'Race, Ethnicity and Power : A Comperative study'". (The International History Review, vol. viii, nr. 1, Februarie 1986).

Asheron, A. : "Race and Politics in South Africa". (New Left Review, vol. 53, Januarie-Februarie 1969).

Baker, D.G. : "Race, Power and White Siege Cultures". (Social Dynamics, vol. 1, nr. 2).

Blumer, H. : "Race prejudice as a sense of group position". (Pacific Sosiological Review, Lente 1958, nr. 1).

Brynard, K. : "Regse skim kry lyf". (Insig, April 1988).

Charney, C. : "Class Conflict and the National Party Split". (Journal of Southern African Studies, vol. 10, nr. 2, 1984); "Restructuring White Politics : The Transformations of the National Party". (South African Review, nr. 1, 1983).

Coetzee, J.H. : "Die RSA-1985 : 'n (Blanke) politieke profiel". (Oënskou, jaargang 3, nr. 2, Februarie 1985).

D'Oliviera, J. : "Botha's Gamble". (Washington Quarterly, vol. 6, nr. 1, Winter 1983).

Du Plessis, A. : "Die Afrikaner van 1985". (Oënskou, jaargang 3, nr. 1, Januarie 1985).

Du Toit, B.M. : "Afrikaners, Nationalists and Apartheid". (The Journal of Modern African Studies, vol. 8, nr. 4, 1970).

Ferreira, L.J. : "Die Volksraadsverkiesing van 1987 : 'n Analise van politieke houdingsgesteldhede". (Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, vol. 12, nr. 2, Augustus 1987).

Frankel, P. : "The Right : can culture be translated into power?". (South African Foundation Review, Februarie 1988).

Geldenhuys, D. en Van Wyk, K. : "Die Groepsgebod in P.W. Botha se Politieke oortuigings". Publikasiereeks van RAU, 1987.

Giliomee, H. : "Constructing African Nationalism". (Journal of Asian and African Studies, vol. xviii, nr. 1-2, 1983).

Jooste, C. : "Mag kan eintlik nie gedeel word nie". (Woord en Daad, jaargang 22, nr. 240, Augustus 1982).

Keppel-Jones, A. : "Human Relations in South Africa". (Fortnightly, vol. 1037, Mei 1953).

Kenny, A.R. : "South African White Revolt". (The Spectator, vol. 25, 5 September 1987).

Kotzé, D. : "The Resurgence of African Nationalism". (South African Freedom Review, Winter 1988).

Legum, C. : "The End of Apartheid". (Washington Quarterly, vol. 5, nr. 1, Winter 1988).

Lourens, E. en Kotzé, H. : "The South African White General Election of 1987 : Shifting deck-chairs or burning boats?". (International Affairs Bulletin, vol. 11, nr. 2, 1987).

Mostert, J.P.C. : "6 Mei 1987 - 'n Oorsig". (Joernaal vir Eietydse Geskiedenis, vol. 12, nr. 2, Augustus 1987.

O'Meara, D. : "Muldergate and the politics of Afrikaner nationalism". (Supplement to Work in Progress, nr. 22, April 1982).

Pakendorf, H. : "The National Party - Challenged by a changed support base". (African Insight, vol. 17, nr. 3, 1987).

Rokeach, M. : "The nature and meaning of dogmatism". (Psycological Review, Mei 1954, nr. 61).

Schrire, R.A. : "The election in retrospect : The 1987 elections". The South Africa Foundation News, vol. 13, nr. 5, Mei 1987).

Stadler, A.W. : "The Afrikaner in Opposition, 1910-1948". (Journal of Commonwealth and Comperative politics, vol. vii, nr. 3, 1969).

Thema, D. : "CP manifests white fear". (Inside South Africa, vol. 2, nr. 6, Julie 1988).

Tiryakian, E.A. : "Apartheid and Politics in South Africa". (Journal of Politics, vol. 22, November 1960).

Treurnicht, A.P. : "Right-wing growth inexorable". (South Africa Foundation Review, Februarie 1988).

Van der Walt, I.J. : "Ons politieke partye is by die kruispad, (maar die KP hou koers!). (Woord en Daad, vol. 23, nr. 249, Mei 1983).

Van Jaarsveld, F.A. : "Die Afrikanerdom : 'n Histories Vertraagde volk-weg en selfbegrip". (Historia, vol. 31, nr. 2, September 1985).

**Proefskrifte en verhandelings**

Chadinka, J.G. : Magsdeling en Magsverdeling, 'n Vergelykende studie van beginselprogramme van blanke politieke partye sedert 1948. M.A.-verhandeling, UOVS, 1984.

Claassens, R.G. : Politikologiese perspektiewe op die plek en rol van die Konserwatiewe Party in 'n nuwe grondwetlike bedeling vir die Republiek van Suid-Afrika. M.A.-verhandeling, UOVS, 1984.

Moorcraft, P.L. : The Fall of the Republic : The Collapse of White Power In Rhodesia, 1976-1980. D. Phil.-proefskrif, UNISA, 1987.

**Periodieke Publikasies**

Africa Contemporary Record.

Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika: Program van die vierde Vrystaatse kongres, 8-9 Augustus 1986.

Finansies en Tegniek : 26-06-1987.

Keesing's Contemporary Archives.

Newsweek : 18-05-1987.

Race : A Survey 1987-1988. South African Institute of Race Relations, 1988.

Race Relations Survey 1984. South African Institute of Race Relations, 1985.

Race Relations Survey 1985. South African Institute of Race Relations, 1986.

Race Relations Survey 1986, Part1 ,South African Institute of Race Relations, 1987.

Survey of Race Relations in South Africa, 1982. South African Institute of Race Relations, 1983.

Suid-Afrikaanse Uitsaaikorporasie : Kommentaar. "Die Verkiesingsuitslag", 07-05-1987.

Time : 18-05-1987.

**Koerante**

Beeld : 03-08-1982;
01-04-1987;
07-04-1987;
08-05-1987;
10-08-1989.

Business Day : 26-03-1987.

Die Burger : 16-03-1982;
20-04-1987;
21-04-1987;
06-03-1988.

Die Transvaler : 22-03-1982.
Die Vaderland : 16-03-1982;
23-03-1982;
25-03-1987;
26-03-1987;
30-03-1987;
10-04-1987;
08-05-1987.
Die Volksblad : 28-03-1987;
01-04-1987.
Oosterlig : 09-04-1987.
Patriot : 28-05-1982;
27-03-1987;
03-04-1987;
30-04-1987;
15-05-1987;
22-05-1987;
05-06-1987;
12-06-1987.
Patriot Spesiaal : Maart 1987.
Pretoria News : 25-03-1987.
Rand Daily Mail : 20-03-1982.
Rapport : 21-03-1982;
29-03-1987;
03-05-1987;
10-05-1987;
24-05-1987.
Sunday Express : 21-03-1982.
Sunday Times : 12-04-1987;
03-05-1987.
Sunday Tribune : 03-05-1987;
10-05-1987.
The Argus : 08-05-1987.
The Citizen : 22-03-1982;
31-03-1987;
11-04-1987;
30-04-1987;
11-05-1987.

The Natal Witness : 08-05-1987.

The Star : 22-03-1982;
08-04-1987;
09-04-1987;
04-05-1987;
21-08-1987.

The Sunday Star : 08-02-1987;
24-05-1987.


**Verkiesingspamflette**


Bakkes, C.; Du Preez, C.C.; Du Toit, C.G. en Erasmus, M.C. : Ope brief aan Nat-kiesers : Nasionale Party beleid.

Beyers, A.S. : Stem Welmans, Verkiesing 6 Mei 1987, Kiesafdeling Waterkloof.

Beyers, A.S. : Toekomsplan vir Blanke Voortbestaan, Orde en Stabiliteit, Ekonomiese groei.

Claassens, R.G. : Kies 'n wenner op 6 Mei!, Kiesafdeling Kroonstad.

Die Konserwatiewe Party van Suid-Afrika : Program van beginsels en beleid.

Joubert, L. : KP-brief aan die kiesafdeling Waterkloof.

Kemp, K. : Vrede in Partisie.

KP : Kolskote vir 6 Mei.

KP Overvaal : April 1987.

KP Verkiesingsnuus : Mei 1989.

Louw, R.W. : Verkiesingsdag 6 Mei 1987.

Mulder, C.P. : Ontmoet die KP.

Theron, J.A. : Uitverkoping!! Ja Gestem 1983, Vrede! Voorspoed! Veiligheid!

Van der Merwe, J.H. : Die KP het die oplossing!

Wilsenach, H.J. : Vir 'n Sekere Blanke Toekoms, stem Paul Fouché, Sunnyside, 6 Mei 1987.


**Gepubliseerde onderhoude**


Bell, P. : Onderhoud met dr. A.P. Treurnicht, "A Race Against Time". Leadership, vol. 7, nr. 6, 1988.

Fischer, A. en Abeldas, M. (reds.) : A Question of Survival, Conversations with key South Africans. Jonathan Ball, Johannesburg, 1987.

Le May, J. : Onderhoud met dr. A.P. Treurnicht, "There's no such thing as a non-racial society for South Africa". Inside South Africa, vol. 2, nr. 6, Julie 1988.

Treurnicht, A.P. : Onderhoud met New Nation. Augustus 1972.

West, N. : Onderhoud met mnr. K. van der Merwe, "Leave us alone, man!', Inside South Africa, vol. 2, nr. 6, Julie 1988.

## Onderhoude met skrywer

Boshoff, C.W.H. : Pretoria, 23-07-1990.

Kleynhans, W.A. : Pretoria, 21-04-1989.

Mulder, P. : Jan Smuts lughawe, 15-04-1989.

Treurnicht, A.P. : Pretoria, 06-08-1990.

Van der Merwe, K. : Johannesburg, 05-07-1989.

Van Jaarsveld, F.A. : Pretoria, 25-07-1990.

## Ander onderhoude

SAUK-TV : Onderhoud met dr. A.P. Treurnicht, 24-05-1989.



## Toesprake

INEG, K447 : Treurnicht, A.P. : Toespraak, KP-Partystigting, 20-03-1982, (klankkasset).

INEG, K897 : Treurnicht, A.P. : Toespraak, Federale KP-kongres, 24-10-1986, (klankkasset).

INEG, K913 : Treurnicht, A.P. : Openingstoespraak, OVS KP-kongres, 13-10-1987, (klankkasset).

## Korrespondensie

Adam, H. : Briewe aan skrywer, Simon Fraser Universiteit, 13-01-1989 en 18-05-1989.

Baker, D.G. : Brief aan skrywer, Long Island Universiteit, Southampton Kampus, 07-05-1989.

De Klerk, W.A. : Brief aan skrywer, Saffier, Klein-Drakenstein, 10-01-1989.

Giliomee, H. : Brief aan skrywer, Universiteit van Kaapstad, 26-05-1989.